# DIE WERKSAAMHEDE VAN DIE AMPTENARE BELAS MET DIE ADMINISTRASIE VAN NATURELLESAKE IN DIE ZUID-AFRIKAANSCHE REPUBLIEK TOT 1877.

--ooOoo--

deur

JACQUES MALAN

--ooOoo--

Voorgelê ter vervulling van 'n deel van die vereistes vir die graad

MAGISTER ARTIUM

in die Fakulteit Lettere en Wysbegeerte (Departement van Geskiedenis) aan die Universiteit van Pretoria.

--ooOoo--

AUGUSTUS 1958.

# INHOUDSOPGAWE

---

My opregte dank aan
Dr. F.J. du Toit Spies
vir sy leiding in verband
met hierdie verhandeling

# V O O R W O O R D.

Kontak tussen Westerling en Inboorling, lg. ook met 'n eie volksaard, taal en kultuur, het in geen ander gebied ter wêreld die probleem opgelewer wat die kontak tussen Blank en Bantoe in Suid-Afrika opgelewer het nie. Kontak tussen anderssoortige rasse is op sigself 'n steurende faktor in die geskiedenis van sodanige gemeenskappe maar nie noodwendig 'n faktor wat 'n stryd sal ontketen nie. In Suid-Afrika is egter 'n stryd van geen geringe omvang nie ontketen om verskeie redes.

Die inheemse Boesman en Hottentot in suidelike Afrika was, met die koms van die Blankes, reeds na die heel suidelike geweste van die gebied verdring deur die voorposte van Bantoe wat in suidwaartse golwe uit die omgewing van die Groot Mere en die Skeurvallei verhuis het. Die Bantoe het gestuit teen die Boere, 'n klein volkie, uit en gewortel in die bodem van Suid-Afrika, wat op hulle beurt vanaf 1795 te doene gekry het met 'n anderstalige blanke gemeenskap, die Engelse. Laasgenoemde volk het vele jare ondervinding van kolonisasie en derhalwe kontak met inboorlinggroepe gehad. Die Afrikaner het egter sedert sy vroegste bestaansjare eie idees gehad ten opsigte van Naturellesake wat fundamenteel verskil het van dié van die Engelse.

Bogemelde kan beskou word as die twee hooffaktore wat die verhoudinge tussen Blank en Bantoe versteur het - 'n verstoring wat deur die jare heen 'n ernstige vraagstuk geskep het en 'n kompleks van probleme vir sowel Blank as Bantoe besorg het.

Uit die oogpunt van die Blanke was een van die probleme die wyse waarop hierdie laerstaande kultuurras met 'n eiesoortige volksaard - algemeen beskou as barbare vanweë sekere rites en gebruike - geadministreer moes word.

Dit is ons doel in hierdie studie om die geskiedenis van Naturelle-administrasie in die Z.A.R. tot 1877 na te gaan soos dit geopenbaar word in die werksaamhede van die amptenare wat daarmee belas was, 'n motivering vir die handelinge van die regering te soek en die gevolge van die handelinge na te gaan.

In ons studie sal ons aantoon wie die Bantoe is en van waar die Z.A.R. se amptenare hul agtergrond ten opsigte van die Bantoe en die administrasie van hul sake gekry het. Sodanige agtergrond-hoofstukke (Hoofstukke I en II) word as noodsaaklik beskou vir 'n goeie begrip van die administratiewe patroon wat in die Republiek ontplooi het voordat Shepstone die ontwikkelingsgang onderbreek het met die anneksasie van die Republiek in 1877.

Verder moet deurgaans in gedagte gehou word dat, hoewel van „administrasie" en 'n „administratiewe patroon" gepraat sal word, in werklikheid administrasie, veral in die wordingsjare van die Republiek, miskien meer 'n kwessie van militêre optrede ter handhawing van orde en veral ter selfhandhawing was, as van 'n uitgewerkte administratiewe organisasie met vasgestelde prosedures, kanale ens.

Amptenare in die Republiek was skaars. Dié wat daar was het vir geringe of geen besoldiging verantwoordelikhede aanvaar waarvoor hulle soms geestelik en materieel nie opgewasse was nie.

Voorts moes hulle in verskillende hoedanighede by verskillende geleenthede optree met die gevolg dat siviele administrasie en militêre optrede soms so ineengestrengel was dat 'n gebeurtenis óf onder 'n administratiewe geskiedenis soos hierdie óf 'n militêre geskiedenis kan ressorteer. In sodanige gevalle, hoofsaaklik gevalle waar militêre optrede nodig (en oorwegend) was in verband met administratiewe aangeleenthede soos belastinginvordering, pas- en woongebiedreëlings ens., is daar nie veel in besonderhede ingegaan nie.

Bo en behalwe die akademiese doel van hierdie studie word dit vertrou dat dié stuk tesame met sodanige ander bronmatig-gefundeerde studies, 'n beter begrip van die geskiedenis van Suid-Afrika, veral insovér dit Naturellesake en Blank-Bantoe-verhoudinge raak, sal meebring.

Die baanbrekerswerk in hierdie rigting is ongetwyfeld gedoen deur Dr. J.D. Huyser [(1)] en Dr. P. van Biljon [(2)] maar veel navolging het hulle ongelukkig nog nie ondervind nie.

Dit was in ieder geval aan 'n Edgar Brookes oorgelaat om die geskiedenis van Naturellebeleid in Suid-Afrika [(3)] te boek te stel en aan 'n Agar-Hamilton om die Voortrekkers se Naturellebeleid [(4)] aan die wêreld bekend te stel!

Studies oor die oorloë teen Mabhogo (Mapog), Mphephu, Sekhukhune, Modjadji en andere mag wel waarde hê maar kan uiteraard nie in dieselfde groep val as die werke van Huyser, Van Biljon (en tot 'n mate T.S. van Rooyen)[(5)] en onlangs A.E. du Toit [(6)] nie.

---

(1) Die Naturellepolitiek van die Z.A.R. (D.Litt-proefskrif, Universiteit van Pretoria, 1936.)

(2) Grensbakens tussen Blank en Swart in S.A. (Kaapstad, 1947.)

(3) The History of Native Policy in South Africa. (Pretoria, 1927.)

(4) The Native Policy of the Voortrekkers. (Kaapstad, 1928.)

(5) Die Verhouding tussen Boere, Engelse en Naturelle in die Geskiedenis van Oos-Transvaal tot 1882. (Argiefjaarboek, 1951, I.)

(6) The Cape Frontier : A Study of Native Policy with special reference to the years 1847 to 1866. (Argiefjaarboek, 1954, I.)

Hoewel Naturellesake in die algemeen redelik aandag geniet in historiese studies, is tot dusver nog net terloops aandag geskenk aan Naturelle-administrasie.[7] en daar bestaan ongetwyfeld 'n behoefte aan 'n omvattende studie van die geskiedenis van Naturelle-administrasie in Suid-Afrika.

Ten slotte dien daarop gelet te word dat in hierdie studie gepoog word om die name van Bantoe-stamhoofde en stamme volgens die hedendaags-aanvaarde spelling te skryf waar die name nog herkenbaar was! In gevalle waar die spelling op die oorspronklike dokument nie in verband gebring kan word met bekende stamhoofde nie, is die spelling van die oorspronklike dokument behou. Eweneens is in aanhalings die oorspronklike spelling behou.[8]

---

(7) Bv. Geskiedenis van Suid-Afrika, Deel II, onder redaksie van A.J.H. van der Walt, J.A. Wiid en A.L. Geyer. (Kaapstad, 1951), pp. 461-462.

(8) Besonderhede in hierdie verband is goedgunstiglik deur die Staatsetnoloog, Dr. N.J. van Warmelo, verstrek.

## LYS VAN GERAADPLEEGDE STUKKE


### A. ARGIVALE BRONNE.

I. Ongepubliseerd: (Transvaalse Argief, Pretoria.)

1. Staatsekretaris : (Afdeling Binnelandse sake) Inkomende Stukke, 1854-1877. (Algemene verwysing S.S., aangedui met R.)

2. Notule van die Uitvoerende Raad, 1857-1877. (Die band word aangedui deur die letters U.R. en die besluit deur die letters U.R.B.)

II. Gepubliseerd:

1. A Manual for the Guidance of Field-Cornets in the Colony of the Cape of Good Hope, containing selections from the Ordinances and Acts of Parliament, introductory and other chapters explanatory of a field-cornet's duties and responsibilities, with a table of contents and index. Published by Authority. (Kaapstad, 1895).

2. Bird, J. : The Annals of Natal, 1495-1840. Vols. I en II. (1809).

3. Breytenbach, J.H. en Pretorius, H.S. : Notule van die Volksraad van die Suid-Afrikaanse Republiek, volledig met alle bylae daarby. Dele I tot IV. (S.A. Argiefstukke, Transvaal, Nos. 1 tot 4.) (Kaapstad, 1949, 1950, 1951 en 1952 resp.)

4. Duties of Field-Cornets. Selections from the Ordinances and Acts of Parliament of this Colony relating to the duties of Field-Cornets, with a table of contents and index. Published by Authority. (Kaapstad, 1877.)

5. Eybers, G.W. : Bepalingen en Instructien voor het Bestuur van de Buiten-districten van de Kaap de Goede Hoop (1805). (1922).

6. Jeppe, F. en Kotze, J.G. : De Locale Wetten der Zuid-Afrikaansche Republiek, 1849-1885. (Pretoria, 1887).

7. Krynauw, D.W. en Pretorius, H.S. : Transvaalse Argiefstukke. S.S. Inkomende stukke 1850-1853. (Pretoria, 1949).

8. Preller, G.S. : Voortrekkerwetgewing. Notule van die Natalse Volksraad, 1839-1845. (Pretoria, 1924.)

9. Pretorius, H.S. en Kruger, D.W. : Voortrekker Argiefstukke, 1829-1849. (Pretoria, 1937).

10. Theal, G.M. : Basutoland Records, Vol. I, II & III. (Kaapstad, 1883).

11. Transvaal Native Affairs Department : A Short History of the Native Tribes of the Transvaal. (Pretoria, 1905).

12. Van der Vyver, W.B. en Breytenbach, J.H. : Notule van die Volksraad van die O.V.S., volledig met alle bylae daarby. (S.A. Argiefstukke, O.V.S. Nos. 1 en 2.) (Kaapstad, 1952).

13. Wetboek van den Oranjevrijstaat, 1854-1891. (Bloemfontein, 1892).

III. Kontemporêre Publikasies:

1. Staats Courant der Zuid-Afrikaansche Republiek, 1847 tot 1877.

B. SEKONDÊRE BRONNE:

I. Ongepubliseerd.

1. De Vaal, J.B. : Joâo Albasini (1813-1888) - Die rol wat hy in die geskiedenis van Noord-oostelike Transvaal gespeel het. Deel I. (M.A. - verhandeling aan U.K.O.V.S., 1945).*

2. Huyser, J.D. : Die Naturellepolitiek van die Suid-Afrikaanse Republiek. (D.Litt-verhandeling, Universiteit van Pretoria, 1936.)

3. Reyneke, C.J.J. : Die Kollege van Landdros en Heemrade onder die Voortrekkers, met spesiale verwysing na die rol wat dit gedurende die wordingsjare van die Suid-Afrikaanse Republiek vervul het. (M.A.-verhandeling, Universiteit van Pretoria, 1947.)

4. Van Heerden, J.J. : Die Kommandant-generaal in die geskiedenis van die Suid-Afrikaanse Republiek. (D.Phil.-verhandeling, Universiteit van Pretoria, 1949.)

5. Verslag van die Kommissie vir die Sosio-Ekonomiese Ontwikkeling van die Bantoe-gebiede binne die Unie van Suid-Afrika. (Pretoria, 1955.)
Vol. I, Hf. 1, 2, 3.
Vol. II, Hf. 4.
Vol. VI, Hf. 17.
Vol. XVI, Hf. 44.

---

* Hierdie verhandeling is later tesame met dr. De Vaal se doktorale proefskrif oor dieselfde onderwerp in die Argiefjaarboek vir S.A.Geskiedenis (1953, I) gepubliseer. Dr. de Vaal se M.A.-verhandeling is egter deur my in manuskripvorm geraadpleeg en word in die voetnotas aangehaal as De Vaal I terwyl die doktorale proefskrif aangehaal word as De Vaal, Argiefjaarboek, 1953, I.

6. Vorster, J.A. : Die Engelse Administrasie van Transvaal gedurende die Eerste Anneksasie-tydperk, 1877-1881. (M.A.-verhandeling, Universiteit van Pretoria, 1951.)

II. Gepubliseerd:

1. Agar-Hamilton, J.A.I. : The Native Policy of the Voortrekkers (An essay in the history of the interior of South Africa, 1836-1858). (Kaapstad, 1928).

2. Brookes, E.H. : The History of Native Policy in South Africa from 1830 to the present day. (Tweede hersiene druk, Pretoria, 1927).

3. Bruwer, J. : Die Bantoe van Suid-Afrika. (Johannesburg, 1956).

4. De Vaal, J.B. : Die Rol van Joâo Albasini in Geskiedenis van die Transvaal. (Argiefjaarboek vir Suid-Afrikaanse Geskiedenis, 16e Jaargang, 1953, deel I.)

5. Du Plessis, A.J. : Die Republiek Natalia. (Argiefjaarboek vir S.A.Geskiedenis, 5e Jaargang, 1942, deel I.)

6. Du Toit, A.E. : The Cape Frontier, a study of Native Policy with special reference to the years 1847-1866. (Argiefjaarboek vir S.A.Geskiedenis, 17e Jaargang, 1954, deel I.)

7. Evans, I.L. : Native Policy in Southern Africa. An Outline. (Cambridge, 1934.)

8. Frank, O.: Aankoms van die Bantoes in Suid-Afrika. (Pretoria, 1930 (?).)

9. Genetica: Nederlandsch Tijdschrift voor Erfelijkheids- en Afstammelingsleer. Redakteure: Dr. J.P. Lotsy en Dr. H.N. Kooiman.
10e Deel. ('s-Gravenhage, 1928.)
(Hf. II(2) Hybrid Nation of the Buys-Kaffirs.)

10. Gie, S.F.N. : Geskiedenis van Suid-Afrika of ons Verlede. Deel II (1795-1918) Stellenbosch, 1939, 3e druk.)

11. Grobbelaar, J.J.G. : Die Vrystaatse Republiek en die Basoetoe-vraagstuk (Argiefjaarboek vir S.A.Geskiedenis, 2e Jaargang, 1939, deel II.)

12. Leyds, W.J. : De Eerste Annexatie van de Transvaal. (Amsterdam, 1906).

13. Leyds, W.J. : Het Insluiten van de Boere-Republieken. Dele I en II. (Amsterdam, 1914).

14. Marais, J.S. : Maynier and the First Boer Republic. (Kaapstad, 1944).

15. Midgley, J.F. : The Orange River Sovereignty, 1848-1854. (Argiefjaarboek vir S.A.Geskiedenis, 12e Jaargang, 1949, deel II.)

16. Millin, S.G. : King of the Bastards. (London, 1951).

17. Preller, G.S. : Andries Pretorius, Lewensbeskrywing van die Voortrekker Kommandant-Generaal. (1937).

18. Preller, G.S. : Piet Retief. (10e Druk, Kaapstad, 1930).

19. Rogers, H. : Native Administration in the Union of South Africa. (2e Druk. Hersien namens die Departement van Naturellesake deur P.A. Linington. (Pretoria, 1949).

20. Samevatting van die Verslag van die Kommissie vir die Sosio-ekonomiese ontwikkeling van die Bantoegebiede binne die Unie van Suid-Afrika. (Pretoria, 1955. U.G. 61/1955).

21. Schoeman, A.E. : Coenraad de Buys : The First Transvaler. (Pretoria, 1938).

22. Sullivan, J.R. : The Native Policy of Sir Theophilus Shepstone. (Johannesburg, 1928).

23. Theal, G. Mc Call : The Yellow and Darkskinned people of Africa South of the Zambesi. (London, 1910).

24. Theal, G. McCall : History of South Africa since 1795.
Vol.I (4e Druk, 1915).
Vol.II (4e Druk, 1915).
Vol.III(3e Druk, 1916).
Vol.IV (4e Druk, 1919).
Vol.V (Hersiene Druk, 1920).

25. Van Biljon, P. : Grensbakens tussen Blank en Swart in Suid-Afrika. 'n Historiese Ontwikkeling van Grensbeleid en beleid van Grenstoekenning aan die Naturel in Suid-Afrika. (Kaapstad, 1947).

26. Van der Walt, A.J.H. e.a. : Geskiedenis van Suid-Afrika, Dele I en II. (Kaapstad, 1951).

27. Van Jaarsveld, F.A. : Die Veldkornet en sy aandeel in die opbou van die Suid-Afrikaanse Republiek tot 1870. (Argiefjaarboek vir S.A.Geskiedenis, 13e Jaargang, 1950, deel II).

28. Van der Merwe, P.J. : Die Noordwaartse Beweging van die Boer voor die Groot Trek, (1770-1842). (Den Haag, 1937).

29. Van der Merwe, P.J. : Die Trekboek in die Geskiedenis van die Kaapkolonie, 1657-1842. (Kaapstad, 1938).

30. Van Rensburg, A.P.J. : Die rol deur Landdroste, Vrederegters en Veldkornette in die distrik Bloemfontein 1854-1880 gespeel. (Argiefjaarboek vir S.A.Geskiedenis, 17e Jaargang, 1954 deel II).

31. Van Rooyen, T.S. : Die verhoudinge tussen die Boere, Engelse en Naturelle in die Geskiedenis van die Oos-Transvaal tot 1882. (Argiefjaarboek vir S.A.Geskiedenis, 14e Jaargang, 1951, deel I).

32. Walker, Eric A. : The Great Trek. (Londen, 1934).

33. Walker, Eric A. : Historical Atlas of South Africa. (Kaapstad, 1922).

---

# H O O F S T U K I.

## INLEIDING.

## 1. DIE VERSPREIDING VAN DIE BANTOE IN SUIDELIKE AFRIKA GEDURENDE DIE NEGENTIENDE EEU, MET BESONDERE VERWYSING NA DIE GEBIED TUSSEN DIE LIMPOPO EN DIE VAAL.

(a) HERKOMS EN VERSPREIDING VAN DIE BANTOE.(1).

Omdat in hierdie studie 'n historiese ontwikkeling van Naturelle-administrasie tussen die Limpopo en die Vaalrivier geskets gaan word en andersyds omdat die feite minder bekend is, is dit noodsaaklik dat 'n begrip gevorm word van welke Bantoe-groepe en -stamme hulle in hierdie gebied gevestig het en welke breë lewenspatroon aan hulle toegeskryf kan word.

Die Bantoe het waarskynlik om ekonomiese redes uit verskillende gebiede van Sentraal-Afrika suidwaarts beweeg in groepe wat verskillende roetes gevolg het. In hoofsaak word onderskei tussen die Kus-Bantoe en die Binnelandse Bantoe na aanleiding van die roetes wat waarskynlik gevolg is.

Dit word as 'n feit aanvaar dat in die 10e eeu van ons jaartelling die voorste Bantoe nog noord van die Sabierivier en oos van die huidige Mashonaland was. Die Bantoe van Sofala was die eerste groep van die Bantoe-familie om grondgebied suid van die Zambesi te beset.(2)

Verder kan daar met sekerheid vasgestel word dat gedurende die 16e eeu die Bantoe slegs noord van 'n denkbeeldige lyn wat strek vanaf 25-30 myl noord van Walvisbaai, deur die boloop van die Vaalrivier tot oos van die Drakensberg gewoon het en daarvandaan oos van die berg tot by die Umtavunarivier.(3)

Dit is vir die doeleindes van hierdie studie nie nodig om in besonderhede in te gaan op die Bantoe-stamme se migrasie na die gebiede suid van die Limpopo nie, maar dit is tog noodsaaklik om die stamverbrokkeling en daaropvolgende verspreiding te skets.

---

(1) J. Bruwer : Die Bantoe van Suid-Afrika. (Johannesburg, 1956): In hoofstuk 1 van hierdie werk gee prof. Bruwer 'n baie helder uiteensetting van die vermoedelike herkoms en verspreiding van die Bantoe.

(2) Theal : The Yellow & Dark-skinned people of Africa, p-150.

(3) Samevatting van die Tomlinson-verslag, p.19 par. 6.

'n Paar eeue nadat die Sofala-Bantoe hulle suid van die Zambesi gevestig het, het die voorvaders van die Kgalagadi (Kalahari) en Lala van Bechuanaland hulle aan die bolope van die Molopo gevestig. Daarna het die Taung van Basoetoland se voorvaders dieselfde gebied beset. Toe het die Thlaping gekom, gevolg deur die magtige Rolong. Teen die middel van die agtiende eeu het die Rolong die Molopo oorgesteek en die Taung uitmekaar gejaag.

Na die Rolong het ander stamme van dieselfde groep na die suide verhuis soos bv., die Kwena wat hulle metterwoon oor die hele gebied suid van die Waterberge en Olifantsrivier ooswaarts tot by die Kathlamba (Drakensberge) en suidwaarts amper tot by die Oranjerivier gevestig het. Teen die begin van die agtiende eeu het die Venda gekom en hulle suid van die Limpopo dog noord van die Zoutpansberge gevestig. Verskeie ander stamme het daarna Noordoos-Transvaal beset waarvan die laaste die Kwebo was. Laasgenoemde is die stam waaruit die legendariese Modjadji's stam.[4]

Die agtiende eeu was vér gevorder alvorens die stamme uit Bechuanaland die Vaalrivier oorgesteek het. Die Taung wat vir die Rolong moes vlug het van hul tuiste aan die Setlagoli, suid-ooswaarts beweeg, die Harts- en Vaal-rivier oorgesteek en hulle aan die Vetrivier gaan vestig. Hier is hulle deur 'n deel van die Kwena aangeval wat egter verby getrek het om hulle aan die bolope van die Caledon te vestig.

Ondertussen het 'n ander stroom Bantoe die Kunene aan die Wes-Afrikaanse kus oorgesteek en sedert ongeveer 1600 het 'n derde groep langs die ooskus van Afrika afgetrek. Uit hierdie groep het 'Mantatisi, Mzilikazi en Shaka hul verskyning gemaak om tussen 1817 en 1837 groot verwoesting onder die

---

(4) Theal gee in die aangehaalde werk Hoofstuk VII 'n beskrywing in besonder van hierdie groep-migrasie en, hoewel dit in besonderhede (wat nie hier op ingegaan is nie) foutief mag wees, stem dit in die breë ooreen met wat vandag aanvaar word as waarskynlik.

verspreide binnelandse Bantoestamme noord van die Oranje te saai. Stamme is vernietig, verstrooi en verdryf en totale herskommelings van stamme het plaasgevind: Moshoeshoe (Moshesh) is in 1824 in staat gestel om 'n eie volk te skep in die Maluti-berge uit die oorblyfsels van ander stamme en Sekhukhune het 'n magtige Pedi-ryk in wat vandag Oos-Transvaal is, opgebou.

Met die inligting tot ons beskikking kan die toestand(5) tussen die Limpopo en die Oranje as volg gestel word:- Die Sotho-stamme wat die Limpopo uit die weste en noord-weste oorgesteek het, asook enkele Nguni-stamme soos die Swazie, Zulu, en Ndebele (Mapoggers) asook Tsonga (Shangaan), die Venda en Lemba, het gedurig in oorlog en twis met mekaar verkeer. Telkemale lees ons in genoemde blouboek van twis wat ontstaan wanneer 'n stamhoof afsterwe, van oorloë wat daarop volg, van afsplitsing en nuwe stamme en van groepe wat vrywilliglik by ander stamme aansluit of verslaaf word na suksesvolle oorloë.

Hierdie stamme het teen 1833 die hele gebied tussen die Limpopo in die noorde, die Vaal-rivier in die suide, die see in die ooste en die woestyn in die weste beset met uitsondering van die uitgestrekte hooglande - hoewel hier op plekke wat vandag bekend staan as Potchefstroom, Lichtenburg, Heidelberg, Middelburg en Ermelo (en suid van die Vaal, Thaba'Nchu) Bantoe gevestig was.

Dikwels het hierdie stamme uit eie vrye wil getrek maar meer dikwels is hulle deur omstandighede daartoe gedwing gewees.

---

(5) Die toestand word geskets aan die hand van 'n blouboek van die "Transvaal Native Affairs Department" getitel "Short History of the Native Tribes of the Transvaal, 1905", p.8 et seq.




# VERSPREIDING VAN VERNAAMSTE BANTOE-STAMME EN RIGTINGS VAN BLANKE INDRINGING TEEN ± 1850.

(Skematies)

J. Malan.

1958.

Tussen 1817 en 1837 het die 'Mantatisi-hordes, Mzilikazi en Shaka hierdie redelik digbevolkte gebied tussen die Vaal en die Limpopo binnegeval om te verower en te onderwerp.

Met die koms van die Boere was die gebied waarlangs hul getrek het ontvolk. "The earlier European immigrants into the plains that lay beyond the Orange and Vaal were struck by a strange absence of human life. The land was fertile, there were still traces that it had once carried a large population but it lay desolate."(6)

Met die verdwyning van Mzilikazi uit die trans-Vaalgebied het etlike gevlugte stamme teruggekeer na hul ou tuistes of nuwe tuistes kom soek in hierdie gebied. Dit is opmerklik dat terwyl die eerste Trekkers weinig Bantoe teëgekom het, hulle na 1840 in sporadiese botsing was met die stamme van Moshoeshoe, Setšhele, Sekwati, Sekhukhune en talle ander stamme.(7)

Benewens die Bantoe was daar ook in die trans-Vaalgebied die Buys-basters op verskeie plekke tussen Warmbad en Louis Trichardt. Hierdie swerwende gemeenskap was die nasate van Coenraad Buys,(8) ('n merkwaardige oosgrensboer wat sedert sy vroeë twintiger jare verkaffer het) en 'n paar van hulle was bestem om 'n definitiewe rol in die administrasie van die Republiek se Naturellesake te speel.

Ten slotte was daar aan die Magalakwên in noord-Transvaal enkele groepies baster Boesmans wat deur die Boere „Vaalpenskaffers" genoem was.

---

(6) Agar-Hamilton, p-2; sien kaart op p.14 in Walker se "Historial Atlas of South Africa."

(7) Ibid, p.4.

(8) Word volledig behandel in Hoofstuk IV(1).

## (b) DIE BANTOE SE LEWENSPATROON.

Hierdie swart-bruin menseras se ekonomiese stelsel behels hoofsaaklik die aanhou van vee in 'n mindere of meerdere mate, die verbouing van verskillende soorte graan op 'n beperkte skaal, die insameling van veldkosse, die beoefening van die jag en van tuisnywerhede. Waar akkerbou hoofsaaklik die verantwoordelikheid van die vrou was in die meeste stamgroepe, was die man uitsluitlik gemoeid met die vee (beeste, skape en bokke) en met die jag.

As primitiewe mense met 'n eenvoudige lewenspatroon het die Bantoe, om hulself te kan handhaaf, uitgestrekte grondgebied nodig gehad. Die landstreke wat hulle nie bewoon het nie, was deur hulle vanselfsprekend aanvaar as toekomstige „lebensraum" want beesbesit het gepaard gegaan met gemeenskaplike grondbesit of liewer grondbesetting. Vermeerder die beeste dan moet die weigebied noodwendig ook uitbrei.

Benewens die ekonomiese sy het die bees ook 'n geweldige groot religieuse en maatskaplike waarde vir die Bantoe gehad, tot so 'n mate by die Nguni (Zulu en Xhosa veral) dat hulle 'n ware beeskompleks gehad het.

Religieus het vermindering van vee beteken indirek minagting van die voorvadergeeste wat hulle wil begunstig. Maatskaplik gee baie beeste 'n besondere status aan die besitter: die bees was die sleutel tot die huwelik en tot politieke en maatskaplike status.

Hierdie aspekte van die Bantoekultuur het onder tradisionele omstandighede meegebring dat, sodra akkerbougrond uitgeput en weivelde uitgetrap geraak het, nuwe gebiede betrek is om in hierdie behoeftes te voorsien. Uitgestrekte grondgebied was vir die Bantoe 'n sine qua non tot bestaan.

## (c) DIE ALGEMENE KONTAKPATROON TUSSEN BLANK EN BANTOE.

Skaars vyftig jaar na die stigting van 'n verversingspos aan die Kaap het die koloniste hul meer en meer begin toelê op veeboerdery en stadig eers noordweswaarts en ooswaarts langs die kus opgetrek en toe die droë landsdele bereik is, heeltemal ooswaarts beweeg.

Op die voorposte van die trekbeweging het jaggeselskappe beweeg wat waarskynlik reeds teen 1730 in aanraking gekom het met die suidelikste van die Bantoe-intrekkers, nl. die Xhosa.(9)

Die trekboere wat noordwaarts gejag en beweeg het, moes eers die land skoonmaak van Boesmans maar teen 1813 het die eerste veeboere hulle periodiek aan die Oranjerivier bevind alwaar hulle heelwaarskynlik met binnelandse Bantoe - moontlik Sotho-jaggeselskappe kontak gemaak het.

Teen 1835 het georganiseerde groepe blankes Oos-Kaapland begin verlaat. Louis Trichardt en Hans van Rensburg moes reeds vroeg in 1836 kontak gemaak het met Bantoe tussen die Oranje en die Vaal en het teen die middel van daardie jaar met die Venda-stamhoof Ramabulana (Rossetoe) kennis gemaak.(10) Andries Potgieter wat kort op die hakke van die eerste Trekkers beweeg het, het in 1836 die Oranje oorgesteek en met die Rolong van Thaba'Nchu onder Stamhoof Moroka in aanraking gekom; verder met 'n paar Tswana- en Zulustammetjies wat uit Natal gevlug het en Kwena in die noordoos-Vrystaat. Oorkant die Vaal het Potgieter in aanraking gekom met die Ndebele van Mzilikazi en later met Tswana-stamme in Wes-

---

(9) Samevatting van die Tomlinson-verslag, p.4 par. 5. „In 1736 is 'n jagekspedisie van elf Blankes onder leiding van Hermanus Hubner.... aangeval".

(10) Dagboek van Louis Trichardt, p.40 ens.

Transvaal. Toe hy in 1845 na Ohrigstad is, het hy die Pedi, Koni en ander Noord-Sotho stamme in daardie landstreek aangetref. Spoedig daarna is kontak gemaak met die Venda en Tsonga by die Soutpansberge, die Swazi in die ooste, Zulu in suidoos-Transvaal en Ndebele in die sentrale dele.

Retief en Pretorius wat na Natal is in 1837 het kontak gemaak met die noordelike Xhosa van Faku, die Zulu noord van die Tugela en die Suid-Sotho van Sekonyela.

Teen die helfte van die negentiende eeu was die blanke in die gebied suid van die Limpopo in kontak met al die etniese groepe onder die Bantoe en was bewus van welke gebiede deur hulle beset was.

--ooOoo--

## NATURELLE-ADMINISTRASIE IN NATAL, 1839-1843.

Toe die Voortrekkers hulle in Natal gevestig het, is vir die eerste keer in die geskiedenis van Suid-Afrika, die Afrikaner in staat gestel om 'n beleid en administrasie ten opsigte van Bantoe-aangeleenthede daar te stel.(1)

Die omstandighede was ongelukkig nie baie gunstig nie: as regeerders het hierdie baanbrekers voorheen so goed as geen ondervinding gehad nie en die pasgebore staat(2) moes noodwendig aan velerlei gebreke ly.

Ten opsigte van die Bantoe het die Voortrekkers waardevolle ondervinding aan die Oosgrens opgedoen en ten volle besef dat die reëling van hul verhouding tot hierdie mense voorrang moet geniet en derhalwe is reeds in Mei 1839, toe die vredesooreenkoms met Dingane aangegaan is, bepaal dat die Swart-Umfolosie die grens tussen die Boere en die Zulu sal vorm. Die gebied tussen hierdie en die Tugelarivier moes deur Dingane ontruim word.

Die vraagstuk vir die Voortrekkers was van tweeërlei aard: Daar was die stamme op die grense van die republiek en dié binne die grense. Die beleid ten opsigte van eersgenoemde was vriendskapsverdrae(3) wat geen administrasie geverg het nie daar die kapteins toegelaat was om hul eie interne sake te reël.

Die probleem van die Zulu binne die grense van die republiek was veel moeiliker. Sedert Dingane se mag vernietig is, het daar voortdurend Zulu-vlugtelinge wat deur Shaka en Dingane uit Natal verdryf is, teruggekeer en hulle binne die landpale

---

(1) Vgl. G.S. Preller, Andries Pretorius, p.161.

(2) Oor die volkeregtelike status van die Republiek Natal, sien A.J. du Plessis, Hoofstuk VI.

(3) Walker, The Great Trek, p.234.

van die republiek gevestig. "From the very day that the Zulu Military Empire was crushed at Blood River, the Republic was faced with the difficulty of an influx of Natives from Zululand, who preferred the mild rule of the white man to that of even so unwarlike a monarch as Mpande".(4)

Op 5 Augustus 1840 is daar bv., in die notule van die Volksraad aangeteken „Alvorens wierd enige klagten ingebragt door den Commt.Generaal. Omtrend de omliggende Kaffers wierd als toen door den plaatselijken landdrost overhandig eene raport door Wm. Cowie, znEd. toegezonden, het welk wierd geleezen; als meede een rapport door den Commt. Herms. Faurie aan den Commt. Generaal gerigt, beide klaagende over de intrekkende Kaffers en dat den plaatselijke Landdt. van Port Natal zijne setuasie heef verlaaten en er niemand is by te klaagen tot assistentie."(5) Die probleem het jaarliks, en veral na 1843, in erns toegeneem en die klagtes het vermenigvuldig.(6)

Hoewel dit uiters moeilik is om vas te stel wat die getalle van die Zulu, in daardie dae in Natal was, is daar tog enkele stukke wat 'n mens 'n indruk hiervan gee.

Cloete het bv., op 10 November 1843 aan Montagu geskryf dat hy verskeie persone geraadpleeg het en almal meen "that on the arrival of the emigrant farmers into this colony it had been so fearfully devastated by the murderous forays of Chaka and Dingaan that between 2000 and 3000 natives widely scattered in small parties, near Port Natal where

---

(4) Brookes, p.22.

(5) Voortrekkerwetgewing, pp.56-57: Res. 2 van 5/8/40.

(6) Voortrekkerwetgewing, pp.253, 255, 259, 216, 264, ens. Vgl. Brookes, p.22

they might evade or escape from the attacks of Zoolahs, constituted the entire population of the country ..... Independent of these parties there were scarcely a few hundred Zoolahs in the whole Natal territory, south of the Drakensberg."(7)

Dit is uit die voorgaande duidelik dat die Volksraad meer as slegs grensbepalings ten opsigte van die Bantoe daarop moes nahou ten einde die 6,000 blanke siele(8) nie te laat verswelg in 'n vloedgolf Bantoe nie.

Die Voortrekkerregering se binnelandse Bantoebeleid was dan ook daarop gemik om eerstens voldoende arbeid te bekom vir die plase en tweedens om sekerheid en veiligheid te verkry.

Eersgenoemde is bewerkstellig deur maatreëls vir plakkerdiensbodes en 'n inboekstelsel terwyl die paswette, ammunisie- en geweerwette en segregasiemaatreëls dit vir die blankes veilig in Natal moes maak.(9)

Uit die aard van die Voortrekkergemeenskap in Natal se omstandighede kon daar egter nie die administratiewe masjien tot stand kom om hierdie beleid ten uitvoer te bring in 'n suksesvolle mate nie.

---

(7) Aangehaal by A.J. du Plessis, p.152.
In 1862 het die gekose komitee van die Wetgewende Raad van Natal die volgende syfers verstrek ten opsigte van die Bantoebevolking:
1836 - 1,000 volwasse mans. (d.w.s., ± 5,000 siele)
1838 - 10,000 siele.
1840 - 30,000 siele.
1843 - 50,000 siele.
1848 - 80,000 siele.
Volgens Cloete was die getal in 1843 al tussen 80,000 en 100,000. Brookes (p.22) stel die syfer in 1838 reeds op 25,000 siele. Ander syfers by Bird, pp.548-550.

(8) A.J. du Plessis, p.152 en Brookes, p.22.

(9) Vgl. Walker, pp.235-238 vir 'n onsimpatieke beskouing oor hierdie beleid. Brookes (p.23) meen egter "The members of the Volksraad ..... were suiting a practical policy to practical ends."

Weliswaar was daar die Volksraad, behoorlik gekonstitueer, 'n Kommandant-generaal wat uitvoering moes gee aan die Volksraadsbesluite, ondergeskikte offisiere aan die eenkant en administratiewe beamptes aan die anderkant, altwee ressorterende onder die Kommandant-generaal, eersgenoemde merendeels ten opsigte van militêre aangeleenthede en laasgenoemde ten opsigte van administratiewe aangeleenthede.

Die veldkornet wat militêr 'n onderhorige van die Kommandant van die distrik was, was egter administratief 'n amptenaar van die landdros.(10) Benewens hierdie amptenare was daar die weesheer, 'n hawemeester en die sogenaamde "Justice kaffers". (Bantoe-polisie).

'n Aparte administrasie vir Bantoe-aangeleenthede was daar nooit gewees nie. Die Kommandant-generaal en sy offisiere en soms die landdros het afgehandel wat daar te doen was in hierdie verband. Aangesien die „militêre" sake van die Republiek hoofsaaklik in verband gestaan het met die Bantoe het die Kommandant-Generaal feitlik die hoof-administratiewe amptenaar vir Naturellesake uitgemaak. Uit die volgende blyk duidelik hoeveel werklik in die hande van hierdie amptenaar gelaat is: „dat de Commt. Genl. zo spoedig doenlyk zyn zal middelen in het werk stellen om alle kaffers die tot onveiligheid van het land zal kunnen verstrekken, of die zicht niet in de dienst van de ingezetenen willen begeven het zy moet goede indien mogelijk of als zy weigeren te gehoorzamen, dan wel met geweld te doen verplaatsen naar het boven gemelde streek veld, (d.i. die Umzimvubu-gebied) en daar toe de assistentie van

(10) Voortrekkerwetgewing, p.110: Res. 2 van 7/4/41. Vgl. Walker, p.209.

de burgers te gebieden..... Voorts zal den Commandant Genl. mede de resident bevelhebber kunnen benoemen, en op het voorgaande besluit gegrond, tractaten met die gemelde kaffers kunnen aangaan. Ook zal de Commt.Genl. omtrend de kaffers van Natal die als oude inwoners beschouwd worden zodanig kunnen handelen als omstandigheden mogen schynen te vereischen, het zy ook verhuizen moeten of nog een tyd kunnen verblijven."(11)

Vele minder belangrike sake is aan die kommandante, landdroste en veldkornette opgedra.(12)

Die name van Andries Spies, Hans de Lange, Roos, Zietsman, Lombaard, Landman, e.a., kom dikwels voor in die Volksraadstukke as synde verbonde aan die een of ander aangeleentheid rakende die Bantoe soos uit onderstaande ondersoek na die verskillende maatreëls wat geneem is om uitvoering aan die beleid te gee, sal blyk.

Om die euwel van instroming en onregmatige plakkery te bestry en om verskuiwing van stamme te vergemaklik het die Volksraad aanvanklik besluit „dat aan den Commandant Generaal gelaten word om met de Amerikaansche Zendelingen als mede met de ambtenaren(13) te Port Natal te raadplegen om de kaffers aldaar aantezeggen dat zy hun ter woon moet begeven tusschen Lovo (Illovo) en Omcamas (Umcomas) aan de zeekant, als mede om enige

---

(11) Voortrekkerwetgewing, p.138: Res. 3 van 2/8/41. Sien ook p.150: Res. 5 van 8/10/41; p.163: Res. 3 van 3/1/42 ens. Almal bevele aan die K.G. t.o.v. Bantoe-aangeleenthede.

(12) Ibid, p.57: Res. 2 en 4 van 5/8/40; p.112; Res. 2 van 8/4/41; p.164: Res. 3(4) en 3(6); p.167: Res. 1 van 5/1/42; p.204: Res. 1 van 29/4/42.

(13) Reyneke (p.24) wys daarop dat by Volksraadsbesluit van 3/4/40, art. 10, die landdros en heemrade dikwels 'n aktiewe rol in Naturellesake moes speel.

Capitains onder hun aantestellen ook een vertrouwend persoon als een Magistraat zelfs een Zendeling te sien over te halen ter woon aldaar te gaan."(14)

Hoewel dié segregasieplan asook andere(15) prakties was kon dit juis vanweë administratiewe moeilikhede(16) nie deurgevoer word voor die anneksasie van Natal deur die Engelse nie.

'n Ander aspek van die republiek se Naturelle-administrasie was arbeidsreëling. Op 28/2/1840 het Landdros Zietsman (17) van Pietermaritzburg die Volksraad genader met 'n voorstel om 'n wet te maak waarvolgens elke boer wat reeds gevestig is, vyf Zulu-families toegeken word as plaasvolk. Indien daar Zulu sou wees wat weier moes hulle 'n maand kans kry om dienshere te soek, so nie moes hulle die republiek verlaat.(18)

Hierdie voorstel, komende van 'n Landdros, was duidelik daarop bereken om leeglopery te bestry en die Zulu tot diensbaarheid te dwing. Op 5 Maart 1840 het Zietsman die vrug op sy voorstel gesien in 'n besluit van die Volksraad. Toe L.P. Meyer geklae het oor Boesmans, is besluit „dat aangemelde Boschjesmankaffers aangezegd zullen worden dat zy in vervolg van tyd dienstbaar zal moeten worden, en zicht zal moeten verdelen onder de menschen

---

(14) Voortrekkerwetgewing, p.110: Res. 4 van 7/4/41. Die plan is egter nie uitgevoer nie (Voortrekkerwetgewing, pp.134-135: Res. 6 van 19/6/41. Vgl. Walker, p.251 en op 2/8/41 deur 'n ander vervang (Voortrekkerwetgewing, pp. 137-138: Res. 3 van 2/8/41. Vgl. Sullivan, p.17). Vergelyk hier D'Urban se resident-agente wat hy in 1835 ingestel het.

(15) Sien Walker, p.235 en Preller, p.167 (Brief van Pretorius aan West, 6/8/46).

(16) Boshoff het beweer dat die kommandante moedswillig laks was "because they derived some profit from the labour ...... of the Natives". By A.J. du Plessis, p.159.

(17) Aangestel 11/11/39 volgens Reyneke, p.17.

(18) A.J. du Plessis, p.153.

alhier tot vyf familien by een heer meester ...."[19]

Hierdie besluit is later herhaal en uitgebrei tot die Bantoe met dié byvoeging dat slegs die Kommandant-generaal meer as vyf families op sy plaas kon aanhou.[20]

Ook word by hierdie geleentheid besluit om die Zulu te Port Natal aan te sê om nie te saai nie daar hulle vanaf Desember (1840) hulle onder die Boere moes verdeel.[21] Die stamhoofde sou ook kennis kry „om geen aankomende Zoolas onder hun te gedoogen maar hun dadelyk moet uitleveren met al dat ze by hun hebben en by gebreke daarvan zal de Capteins met de dood worde gestrafd."[22]

Twee maande later het die Kommandant-generaal afskrifte van bevele aan Kommandante Lombaard en Spies voorgelê in die Volksraad. Hy beveel hulle „om de kaffers aan te zeggen volgens genoomene Raadsbesluit dat ze hun onder de ingezetene ter woon moeten verdeelen."[23]

Die wyd-verspreide dog geringe aantal blankes het die instroming nie kon keer nie. Op 3 Januarie 1842 het die Volksraad derhalwe besluit dat vanaf 1 Februarie elke Bantoe in diens van 'n boer voorsien moes wees van 'n pas aan hom verleen deur sy baas en mede-onderteken deur die veldkornet van die wyk waarin die diensbode hom bevind.[24]

---

(19) Voortrekkerwetgewing, p.37: Res. 4 van 5/3/40.

(20) Ibid, p.50: Res. 3 van 4/6/40 en Res. 3 en 4 van 5/8/40.

(21) Ibid, p.57: Re. 4 van 5/8/40.

(22) Ibid, p.58: Res. 3 van 5/8/40 (2e Vergadering).

(23) Ibid, p.57: Res. 4 van 5/8/40.

(24) Vir 'n voorbeeld van so 'n pas sien Voortrekkerwetgewing, p.164: Res. 6 van 3/1/42. Vir verdere bepalings sien p.165: Item 3 van Res. 9 van 3/1/42.

Van die hele passtelsel het ook weinig tereg gekom. Op groot skaal is dit definitief nie uitgevoer nie want daarvoor het die administratiewe masjien ontbreek. Ook was die Bantoebevolking toe reeds al te groot om suksesvol deur 'n paar blankes geadministreer te word.

'n Verdere maatreël om arbeid te verseker was die inboekstelsel. Op 6/1/1840 het die Volksraad besluit „dat alle gekleurde weeskinderen door den Landdrost zal ingeboek worden, de jongenjes tot 25 jaaren en de meisjes tot 21 jaaren zal geschat worden hoe oud of zulke kinderen zijn, wanneer de inboeking gedaan word om de tyd te bepaalen; van heden zal dat een aanvang moeten neemen."[25] Onregmatige inboeking is gestraf,[26] verkoop was strafbaar met 'n boete van Rds. 500,[27] en herhaaldelik is, weens beskuldigings wat geslinger is, verklaar dat slawerny nie geduld sou word nie.

In teenstelling met die passtelsel en dienskontrakte met vryswartes[28] was die inboekstelsel 'n sukses. As beleid sowel as administratief gesien: miskien omdat die hele aangeleentheid by die Landdros berus het en maar beperk in omvang was.

Uit voorgaande blyk duidelik dat die Kommandant-generaal met al die amptenare wat onder hom ressorteer het, sowel militêr as siviel, ingespan was om uitvoering te gee aan Volksraadsbesluite wat die Bantoe raak. Hierbenewens kom die uitgebreide

(25) Voortrekkerwetgewing, p.33: Res. 10 van 6/1/40.
(26) Ibid, p.97 : die geval van D.P. Bezuidenhout. Vir ander gevalle sien A.J. du Plessis, p.156.
(27) Ibid, p.86: Res. 17 van 17/11/40.
(28) Ibid, p.36: Res. 10 van 5/3/40.

magte van die Kommandant-generaal ten opsigte van Naturellesake baie duidelik uit wat nogal baie ooreenslaan met die posisie in Kaapland waar eers die goewerneur en later die luitenant-goewerneur soortgelyke magte gehad het.

Dit is eweneens interessant om daarop te let dat toe die Volksraad die oortollige Bantoe wou verwyder na die gebied tussen die Umthamvuma en die Umzimvubu ten suide van die republiek, hulle aldaar 'n „opper-Captein" of „resident-bevelhebber" wou aanstel(29) wat, hoewel die notule dit nie meld nie, in alle waarskynlikheid 'n blanke moes wees. Selfs met 'n vorige poging tot segregasie toe die Zulu na die gebied tussen Illovo en die Umkomas „aan die zeekant" verwyder sou word is besluit om „ook een vertrouwend persoon als een Magistraat....." te benoem vir die gebied.(30)

In 1842, na gevreesde moeilikhede met Mpande, het die Raad (op 5 Januarie 1842) besluit „dat er eene offiesiële agent worde aangesteld en ingesworen onder behoorlyke instructie en om zicht ter woon by of in de kraal van Panda ter neder te zetten....."(31) Volgens Preller is Kommandant Hans de Lange aangestel as „kommissaris by Panda se volk."(32)

Die gedagte aan spesiale amptenare om na die belange van die regering in Bantoegebiede om te sien was ongetwyfeld nie 'n oorspronklike een nie want, soos ons reeds gesien het,(33) het die Engelse reeds in 1833 met iets dergeliks in die Ciskei begin. Nietemin, dit was ook uitgesproke

(29) Voortrekkerwetgewing, p.138: Res. 3 van 2/8/41.

(30) Ibid, p.110: Res. 4 van 7/4/41.

(31) Ibid, p.167: Res. 1 van 5/1/42. Vgl. Walker, p.260.

(32) Preller, p.161.

(33) Hoofstuk I.

Voortrekkerbeleid en Andries Pretorius het in 1846 weereens die idee van aparte amptenare in Bantoegebiede beklemtoon.(34)

Naturelle-administrasie was in Natal, soos in Oos-Kaapland in daardie jare, nie geskeie van die gewone landsadministrasie nie en hoewel dit op die duur nie sou betaal nie, het dit tog meegehelp om te verhoed dat algehele chaos oorneem. "However excellent or ferocious the laws of the Republic might be, the execution of them was spasmodic. It was bound to be so, for, apart from the members of the Raad none of the officials other than the Commandant-General, the landdrost and a couple of less important functionaries at the capital and the Port, drew salaries. The rest must serve for the sake of prestige and from a sense of duty. The inevitable weaknesses of such a system had revealed themselves from the start and they grew more obvious with time."(35)

Op 15 Julie 1842 word die akte van onderwerping geteken en op 10 Mei 1843 is Natal formeel geannekseer. Eers in Desember 1845 is die Volksraad, wat intussen sonder veel nut voortgegaan het met sy werk, afgeskaf en die toekomstige regering van Natal deur die Engelse gereël.

Slegs die tydperk van die onafhanklike Volksraad was vir ons van belang want daarin het ons kon sien hoe die eertydse ontevrede Oosgrensboer die Bantoe hanteer. "Under the Government of the Volksraad the Kafirs distinctly understood their true position; in the presence of that Government they were peaceable, submissive and willing to be instructed."(36)

---

(34) Preller, p.167 : par. 9 van Pretorius se brief van 6.8.46 aan West.

(35) Walker, p.253.

(36) Aangehaal uit die Naturelle-Kommissie van 1852 se verslag (By A.J. du Plessis, p.160.)

Hoeveel paralelle ookal getrek kan word tussen Britse en Voortrekker-administrasie, bogemelde kon nie van die Xhosa op die oosgrens gesê word onder Britse bestuur nie.

--ooOoo--

## NATURELLE-ADMINISTRASIE IN DIE O.V.S. TOT 1877.

Die vlaktes tussen die Oranje en die Vaal was nooit dig bewoon deur Bantoe nie[37] en derhalwe het die blankes wat hulle in daardie gebied gevestig het nooit eintlik kennis gemaak met die wese van 'n Naturelle-vraagstuk nie.

Ten ooste van die boloop van die Modderrivier en die Caledonrivier se oorsprong tot in die Maluti- en Drakensberge en noord-oos van die eerste bergreekse was egter heelwat Bantoe gewees terwyl op die vlaktes en meer wes en noord-wes van die gebied, Grikwas, Korannas, Boesmans, Hottentotte en Basters gebly of geswerf het.[38]

Die eerste blankes wat die Oranje oorgetrek het met die doel om te bly was Trekboere uit Colesberg en die tweede groep die Voortrekkers van die Groot Trek, maar geen georganiseerde staat is in hierdie gebied deur hulle in die lewe geroep nie. Die meeste het deurgetrek na Natal alwaar in 1839 'n republiek in die lewe geroep is. Potgieter en sy mense het oor die Vaal getrek om daar hul eie heil uit te werk terwyl 'n klein groepie te Winburg agtergebly het. Laasgenoemde twee groepe sou 'n adjunkraad onder die Natalse Volksraad vorm.[39]

Die Bantoe en ander gekleurde rasse benoorde die Oranje is egter nie deur die Koloniale Regering uit die oog verloor nie en om vrede te bewaar in daardie gebiede is reeds in Maart 1822 'n Resident Agent, mnr. Melville, aldaar (in Grikwa-gebied) geplaas.[40] Veel het van hierdie poging egter

---

(37) In 1819 het Gert Coetzee e.a., tussen die Oranje en Caledon gaan jag en net Boesmans daar teëgekom. (Midgley, pp.4-5). Basutoland Records II, p.xvi)

(38) Basutoland Records II, pp. i-xix. Schoeman, p.89 e.v.

(39) A.J. du Plessis, p.169.

(40) Midgley, p.1; Theal VI, pp.470-5.

nie geword nie. Dit was eers teen 1845 met die aanstelling van Kaptein Sutton as Resident te Philippolis [41] dat gepraat kon word - hoewel in 'n baie beperkte sin - van Naturelle-administrasie in Trans-oranje. In die aanhef tot sy instruksies [42] word hy gewys op die "peculiar relations" tussen Boer, Brit en Bantoe en daarop gewys dat sy administrasie van 'n besondere aard is. Hy sou die magte hê van 'n spesiale magistraat en het jurisdiksie gehad oor sake tussen Blank en Nie-Blank maar nie tussen Nie-Blank en Nie-Blank nie. Die teenoorgestelde jurisdiksie dus as 'n Naturelle-kommissaris vandag.

Drie maande na sy aanstelling is hy vervang deur Kaptein Warden, C.M.R.[43] wat spoedig begin optree het veral ten opsigte van grensmoeilikhede tussen die onderskeie groepe.

Britse belangstelling in Transoranje het egter toegeneem en toe Sir Harry Smith goewerneur van die Kaap word, is op 3 Februarie 1848 die Oranjerivier Soewereiniteit geproklameer[44] en op 8 Maart is die bestuursvorm per proklamasie vasgelê.[45] Die hoofsetel van die administrasie sou te Bloemfontein wees waar die Britse Resident

---

(41) Midgley, p.34.

(42) Basutoland Records I, pp.112-113 : Instructions to Captain Sutton, British Resident among the Native Tribes to the North East of the Colony, Cape of Good Hope, 27th October, 1845.

(43) Basutoland Records I, p.115 : Letter from the Private Secretary to Governor Sir. P. Maitland to Captain Warden, 15/1/46.

(44) Basutoland Records I, p.159.

(45) Midgley, p.77.

sy kantoor sou hê. Die gebied word in drie distrikte verdeel, tewete Bloemfontein, Winburg en Laer Caledon. In laasgenoemde twee distrikte sou amptenare met die dubbele rang van siviele kommissaris en magistraat aangestel word terwyl kommandant- en veldkornetskappe in die lewe geroep sal word in elk van die drie distrikte.(46)

Hoewel hierdie maatreëls 'n stap vorentoe was in vergelyking met die toestande van voor 1848, het daar in die ses jaar wat die Soewereiniteit sou bestaan, weinig van belang ten opsigte van Naturelle-administrasie plaasgevind. Noemenswaardig is Majoor Warden (die Resident) se pogings om 'n grenslyn tussen die Soewereiniteit en Basoetoland vas te stel en sy afsondering van aparte gebiede (reservate) vir Bantoe en ander nie-blankes.

In Oktober en November 1849 is reservate aangewys vir Sekonyela, Gert Taaibosch, Moletsane, Carolus Baatje en Moroka, laasgenoemde by Thaba'Nchu waar die Rolong al sedert 1833 gewoon het.(47) Binne die reservate sou die kapteins jurisdiksie hê en daarbuite die magistrate bygestaan deur die veldkornette. In 1850 is 72 vierkante myl langs die Vaal afgesonder vir Kausop en sy 200 Boesmans grensende aan 'n 200 vierkante myl reservaat wat die vorige jaar aan die Korannas van David Danser en Goliath Yzerbek toegewys is.(48)

Onluste op die grense het egter nieteenstaande al die reëlings nog gedurig voorgekom en teen 1853 was

---

(46) Ibid, p.77.

(47) Theal III, pp.307-308.

(48) Theal III, p.110.

toestande byna chaoties.(49) In hierdie toestand is die gebied tussen die Oranje en die Vaal op 23 Februarie 1854 op die Bloemfontein-konvensie aan die Boere oorhandig en op 28 Maart 1854 kom die Republiek van die Oranje-Vrystaat tot stand met 'n President aan die hoof. 'n Uitvoerende Raad en Volksraad is daargestel as sentrale gesag en in die distrikte landdroste en heemrade en kommandante en veldkornette.

Onder die Republiek is Goliath Yzerbek se reservaat uitgekoop, so-ook dié van Jan Danser (David Danser se opvolger) terwyl Scheel Kobus s'n na sy dood tot niet verklaar is, asook dié van Jan Bloem wat syne reeds verlaat het.(50) In 1860 het Stamhoof Lepui 15,000 morg grond grensende aan Bethulie (wat op 8/10/59 'n distrik van die O.V.S. geword het) verruil vir 'n reservaat in die distrik van Smithfield (51) en in die volgende jaar het die Grikwas hul gebied tussen die Riet- en Oranjerivier verkoop en weggetrek.(52)

Uit 'n administratiewe oogpunt was gemelde gebeurtenisse in die guns van die Republiek en het dit hul meer kans gegee om op die Basoeto van Moshoeshoe en sy onderkapteins te konsentreer veral daar toestande sedert 1854 weinig verbeter het.

Naturelle-administrasie is in die vroeë jare van die Republiek waargeneem deur die Landdroste en veldkornette. Volgens die voorgestelde grondwet sou die landdros beklee wees met die magte van 'n siviele kommissaris en 'n resident magistraat(53) en

---

(49) Theal III, p.350; Vir besonderhede van onluste sien Theal III, p.314-355.

(50) Theal IV, p.183.

(51) Ibid, pp.184-185.

(52) Ibid, pp.194-195.

(53) S.A. Argiefstukke, Oranje Vrystaat No. 1, p.41: Notule van die Volksraad, 28/3/54, art. 23.

sowel die kommandante en veldkornette sou hul instruksies gedurende vredestyd van hom of die president ontvang.[54] Die veldkornet in sy wyk was 'n ondergeskikte magistraat[55] en was ook belas met wat 'n mens kan bestempel as die polisiedienste van die Republiek. In vredestyd sou daar geen Kommandant-Generaal wees nie[56] en die President en Uitvoerende Raad sou administratiewe aangeleenthede behartig deur middel van die distriksamptenare.

Kort na die totstandkoming van die Republiek vind ons dat die Staatsekretaris die Landdros van Smithfield opdra om in samewerking met die veldkornette van sy distrik die moeilikhede by Letelle (ook genoem Letsie) te ondersoek en dan op te tree.[57] Twee dae later het die Landdros gerapporteer aan die Staatsekretaris dat die moeilikheid opgelos is.[58]

Ook vind ons in die aanstellingsbrief[59] van die Landdros van Winburg dat hy opgedra word om met Moshoeshoe te onderhandel oor sekere moeilikhede. Sy verslag het hy vroeg die volgende jaar ingedien by die Staatsekretaris.[60]

---

(54) S.A.Argiefstukke, Oranje Vrystaat no. 1, p.49 : Commandowet, art. 12.

(55) S.A. Argiefstukke, Oranje Vrystaat no. 1, p.304 : Instructie voor de Veldcornetten van den Oranje Vrijstaat, d.d. 16/4/54, art. 1.

(56) S.A. Argiefstukke, Oranje Vrystaat no. 1, p.42 : Notule van die Volksraad, 28/3/54, art. 35.

(57) Basutoland Records II, p.129 : Brief van Staatsekretaris aan Landdros van Smithfield, 3/10/54.

(58) Basutoland Records II, pp.129-131 : Brief van Landdros van Smithfield aan Staatsekretaris, dd. 5/10/54.

(59) Basutoland Records II, p.134 : Aanstellingsbrief van Jozef M. Orpen, dd. 27/12/54.

(60) Ibid, p.136, dd. 9/1/55.

Die veldkornette is ook gedurig deur die Landdroste ingespan ten opsigte van Naturellesake. As voorbeeld kan dien veldkornet Olivier se verslag van 7 Maart 1856 aan die Landdros van Smithfield ten opsigte van moeilikhede by stamhoof Posholi.(61)

In 1865 het die groot oorlog tussen die Republiek en Moshoeshoe begin wat in April 1866 uitgeloop het op die vrede van Thaba Bosigo waarvolgens die Republiek 'n stuk grond tussen die Oranje, die Langeberge en die Caledon verkry het.(62)

Die vorige maand reeds, by die vrede van Imparani,(63) het stamhoof Molapo onderneem om 'n vasal van die Republiek te word en hom te bepaal by die gebied tussen Putisani, die Caledon en die Drakensberge en om 'n amptenaar van die President as beheerbeampte daar te ontvang.(64)

Twee maande later, in sy openingsrede in die Volksraad, het die President gesê dat hy die heer Paul Fick as Kommandant by stamhoof Molapo aangestel het.(65) Op die 23ste Mei vaardig die President die ordonnansie uit vir die bestuur van Molapo se stam: artikel 2 - die amptenaar se titel sal wees „Kommandant" en hy sal die magte van 'n landdros hê uitgesonderd in sekere gevalle waarvoor spesiale voorsiening gemaak sal word. Artikel 3 - Die kriminele wette van die O.V.S. sal in die gebied van toepassing wees. Artikel 4 - Siviele sake moet

---

(61) Ibid, p.174 : Brief van Veldkornet Olivier aan Landdros van Smithfield, dd. 7/3/56.

(62) Reeds op 13/10/65 deur Generaal Fick tot O.V.S.-gebied geproklameer (Theal IV, p.252).

(63) Basutoland Records III, p.644 : "Treaty of Peace" dd. 26/3/66; Theal IV, p.271.

(64) Ibid, arts. 7 en 8.

(65) Basutoland Records III, p.681 : Openingsrede van die President, 7/5/1866. Volgens Theal (deel IV, p.293) was Frans Holm die eerste kommandant by Molapo.

in die eerste instansie voor Molapo en sy Raad dien met dien verstande dat daar appél aangeteken kan word na die Kommandant en dat Molapo geen lyfstraf mag toedien nie. Artikel 6 - Bantoe wat die gebied wil verlaat moet 'n gedrukte pas by die kommandant kry wat hulle ses pennies sal kos. Artikel 7 - Molapo mag geen raadsvergaderings buite sy gebied bywoon of toelaat dat ander stamme vergaderings in sy gebied hou nie sonder die toestemming van die kommandant. Artikel 8 - 'n Hutbelasting van 10/- per hut word gehef uitgesonderd op die stamhoofde se hutte met dien verstande dat hulle behulpsaam sal wees met die invordering van die gelde. Artikel 9 - Die Kommandant moet 'n register hou van die aantal inwoners, hutte en verdeling van die mense onder die onderhoofde. Artikel 10 - Geen blanke mag sonder verlof van die President of Uitvoerende Raad die gebied ingaan nie, handelaars moet lisensies hê en drankhandel is verbode. Artikel 12 - Die Kommandant moet 'n dagboek hou van alle gelde ontvang, 'n notuleboek van sake hou (art. 13) en maandeliks verslag doen aan die President of Uitvoerende Raad. (art. 14). Artikel 16 - op versoek van ouers mag kinders by boere ingeboek word. Die boer sal 10/- per hoof moet betaal en die kommandant sal onderhewig wees aan instruksies van die President en die Uitvoerende Raad.(66)

Die volgende jaar het stamhoof Letelle, ook genoem Letsie, wie se gebied aan Basoetoland grens, net soos Molapo, gevra om 'n onderdaan van

---

(66) Basutoland Records III, pp.696-699; Theal IV, p.276-277.

die Republiek te word. Te Vredebult is op 22 Mei 1867 'n ooreenkoms met Letelle aangegaan wat die grense van sy reservaat stipuleer (art. 2) en reël dat 'n amptenaar met die titel van Kommandant in sy gebied sal woon (art. 3) met dieselfde instruksies as dié vir die Kommandant by Molapo (art. 4).(67)

Paulus Mopeli wat ook soos die voorgenoemde stamhoofde reeds sedert 1866 versoek het om onderdaan van die Republiek te word, is op 1 Junie 1867 onder dieselfde voorwaardes toegelaat.(68) As reservaat is Witzieshoek, wat toe nog goewermentsgrond was, aan hom toegewys. Drie maande later was daar egter nog nie 'n Kommandant by Mopeli aangestel nie soos blyk uit 'n Volksraadsbesluit.(69)

Met die konvensie van Aliwal-Noord(70) in 1869 is nuwe grensreëlings tussen die Republiek en Basoetoland getref en op sy versoek het Molapo Britse onderdaan geword.(71) Letelle aan die anderkant het geweier om 'n Kommandant te ontvang en het saam met Moshoeshoe weer in 'n staat van oorlog met die Republiek verkeer.(72)

Van die Republiek se Naturelle-administrasie het dus weinig tereg gekom hoewel die reëlings as uitstekend bestempel kan word en 'n vaste patroon,

---

(67) Ibid, pp.778-781; Theal IV, pp.286-287.

(68) Ibid, pp.783-784; Theal IV, p.287; O.V.S.-Wetboek, Hoofstuk XXXVI, pp.270-272 : "Over het volk van Paulus Mopeli."

(69) Ibid, p.796 : VRB van 9/8/67.

(70) O,V.S.-Wetboek, p.827 : Conventie van Aliwal, art. 6.

(71) Theal IV, p.319; Theal V, p.57 en p.60.

(72) Theal IV, pp.288-289.

soortgelyk aan die in die Ciskei, gevolg is. Eienaardig genoeg is die Rolong van Moroka by Thaba'Nchu nie soortgelyk bestuur nie, tewens dit het 'n soort onafhanklike gebied gebly tot 1884 toe, weens tweespalt tussen Moroka se seuns, die gebied by die O.V.S. ingelyf is en bestuur is deur die landdros van die distrik ingevolge die wette van die land.(73) In later jare het alle Kleurlinge, Bantoe ingeslote, onder die jurisdiksie en administrasie van die landdroste, vrederegters, veldkornette en assistent- veldkornette geval - en in dorpe onder die balju en onder-balju wat sekere sake betref.(74)

Die Bantoe binne die Republiek het onder die grondwet(75) dieselfde beskerming geniet as die blanke bevolking en daarom kon van hulle belastingpligtigheid verlang word. In 1871 is derhalwe 'n hutbelasting van 10/- per hut gehef wat in 1873 tot £1 per hut verhoog en in 1878 afgeskaf is om vervang te word deur 'n hoofbelasting van 10/-.(76) Skynbaar moes die landdros en ander distriksamptenare hierdie administrasie behartig.(77)

Ook moes die Landdros die inboekstelsel administreer.(78) Dit het op dieselfde wyse geskied

---

(73) O.V.S.-Wetboek, Hoofstuk LVI, pp.356-357 en Hoofstuk XXXIV, Afdeling II, p.267. et seq. Vgl. ook Hoofstuk CXXXIII, Afdeling II, p.805, art. 21(B).

(74) Vgl. bv. O.V.S.-Wetboek, Hoofstuk LXXI, p.441 waar al bogemelde amptenare belas was met die administrasie van die Kleurlingbelastingwette.

(75) O.V.S.-Wetboek, p.11 : Constitutie van den Oranjevrijstaat Hoofstuk IX, art. 58.

(76) O.V.S.-Wetboek, Hoofstuk CXXXIII, p.801 et deq. : „De Wet tot Tegengaan van Veediewerij; landlooperij; en verzameling van Kleurlingen."

(77) Sien voetnota (74).

(78) O.V.S.-Wetboek, Hoofstuk XXXIV, p.268.

as in Natal en was sedert 1856 een van sy take gewees. 'n Ander plig wat ten slotte vermeld kan word was strafuitdeling in gevalle waar die paswette oortree is. Op 15/6/1866 is die eerste pas-ordonnansie vir die Basoeto ingevoer en is Landdroste en Veldkornette belas met die uitvoering daarvan (artikels 6, 9, en 10)(79). 'n Algemene paswet vir die hele Republiek is in dieselfde jaar ingestel.(80)

"The Winburg area", sê Edgar Brookes, "neither in its most primitive days, nor as the Orange River Sovereignty, nor after 1854 as the Orange Free State, furnishes us with any suggestions of real value in the formation of a South African Native Policy. Had it really been left alone to deal with Moshesh and had it subdued him as it very likely would have done, its methods of ruling the Basuto would have formed a fascinating study. Probably the Free State would today occupy a high place in the history of Native Policy. As it is, it occupies a relatively low one - not because its policy is bad, but because it has no policy and needs none. Its Native population is really an overflow from adjacent Territories and it has no larger surplus population to rule apart from Natives in European employ."(81)

Wat hier van die beleid gesê word kan net sowel van die administrasie gesê word want hoewel die titel „Kommandant" in 'n paar gebiede gebruik is vir die spesiale amptenaar wat aldaar moes administreer, blyk dit uit sy pligte dat hy feitlik 'n landdros was.

---

(79) Basutoland Records III, pp.705-706.

(80) O.V.S.-Wetboek, Hoofstuk CXXXIII, Afdeling III, pp.208-210, arts. 42-53. Voorbeeld van 'n pas by skedule A op p.210.

(81) Brookes, pp.119-120. Aanhaling uit Sir John Fraser se getuienis vir die "S.A. Native Affairs Commission" (1903-5) vol. IV, p.228, vraag 37909.

Die administratiewe patroon is egter duidelik: die President en Uitvoerende Raad was sedert 1854 die hoogste gesag ten opsigte van Bantoe-aangeleenthede; in uitsluitlik Bantoe-gebiede is spesiale amptenare aangestel wat tot 'n mate Naturellereg en -gebruik moes respekteer (behalwe in Thaba'Nchu); in blanke gebied is Bantoe-administrasie (soos ook die administrasie van ander nie-blanke groepe)[82] deur die gewone distriksamptenare behartig.

--ooo--

Dit was noodsaaklik, alvorens begin word met 'n sistematiese ontleding van die werksaamhede van die amptenare belas met Naturelle-administrasie in die Suid-Afrikaanse Republiek, om die houding van die Boere en die administratiewe patrone wat hulle uitgewerk het ten opsigte van Bantoe-aangeleenthede na te gaan : hul houding in Oos-Kaapland en hul houding in die gebiede waar hulle hulself wou uitleef in onafhanklike Republieke. In die huidige Oranje-Vrystaat het die Voortrekkers in 1836 vir die eerste keer as onafhanklike mense met die Bantoe gebots. Vandaar is die Trek na Natal waar, aan die bolope van die Tugela, verdere botsings plaasgevind het. Na die voorval by Italeni is trekgeselskappe terug oor die Drakensberg - sommige het in die Vrystaat agtergebly en andere is verder tot oor die Vaal. Hierdie laasgenoemde groep het die kern-bevolking van die latere Zuid-Afrikaansche Republiek uitgemaak en sou in hul nuwe tuisland Bantoe-aangeleenthede moes administreer volgens ervaring enersyds en eie insig andersyds.

---

(82) Nêrens in die O.V.S.-Wetboek kom die naam Naturel voor nie, oral heet dit „Kleurlingen".

## DIE ALGEMENE ADMINISTRATIEWE PATROON.

Hoewel daar op 2 Desember 1836 te Thaba'Nchu reeds 'n bestuursliggaam vir die Trekkers gekies was, is daar op 6 Junie 1837 te Vetrivier deur die verenigde laers 'n grondwet afgekondig en aangeneem en 'n nuwe bestuursliggaam daargestel. Die Vetrivier-grondwet is later uitgebrei tot die bekende "Instructien voor den Raad van Representanten van het Volk", wat die basis van die Republiek Natalia gevorm het.(1)

A.H. Potgieter en sy Voortrekkers is egter nie na Natal nie maar oor die Vaalrivier alwaar hulle in 1838 die dorp Potchefstroom aangelê het. In 1840 het Potchefstroom 'n adjunk-raad van die Natalse Volksraad geword en dit gebly tot 1843 toe die Engelse Natal geannekseer het. Vanselfsprekend is dit dat die oor-Vaalse Boere, wat nie polities deur die anneksasie geraak was nie, dus 'n eie grondwet en bestuur sou daarstel. In 1844 kom die Volksraad van Potchefstroom tot stand onder die bekende drie-en-dertig artikels waarvolgens die Raad se voorskrifte uitgevoer moes word deur die Hoofkommandant en sy kommandante en veldkornette.(2)

In 1845 egter trek Potgieter met 'n groot deel van sy volgelinge na Oos-Transvaal ten einde benoorde die 26 graad s.b. te kom en stig die dorp Andries Ohrigstad. 'n Nuwe grondwet(3) kom in werking waarmee dan ook die Potchefstroomse raad verval.

---

(1) A.J. du Plessis, pp.162-163. Die Republiek Lydenburg (1856-1859) het dieselfde stuk as basis vir bestuur gebruik.

(2) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 1, pp.5-9 : Die Drie-en-dertig artikels, arts. 8, 24, 25, 26 & 32.

(3) Ibid, pp.11-13 : Regulatien en Instructien voor den Volksraad van het volk aan Andries Ohrigstad, en omliggende land. (EVR. 2, pp.1-5)

Hierdie raad het bestaan tot 1849 ten spyte van die feit dat Potgieter daarvan weggebreek en tot 1848 'n eie bestuur daarop nagehou het in Zoutpansberg, Magaliesberg en Potchefstroom waarheen hy en sy mense hulle intussen as gevolg van moeilikhede met J.J. (Kootjie) Burger se sogenaamde „Volksraadparty", begewe het.

Op 22 Mei 1849 kom die „verenigde band" tot stand en word die Volksraad 'n Volksraad vir die hele gebied[4] en fungeer tot 1857 toe die nuwe grondwet vervaardig is. Dit dien egter vermeld te word dat Lydenburg op 12 Maart 1856 juis oor die nuwe grondwet, 'n eie republiek daargestel het waarvan die distriksbestuur-in-aksie egter nie verskil het van dié van die Suid-Afrikaanse Republiek nie. In 1858 is die grondwet hersien en teen 1859 het alle groepe, Lydenburg ingeslote, dit aanvaar.[5]

Voor 1857 het die uitvoerende gesag en administrasie berus by die Volksraad en die Kommandant-generaal wat, met behulp van sy offisiere, (die kommandante) en veldkornette), en die landdroste landsake behartig het. Die nuwe grondwet egter, het nie alleen vir 'n soewereine wetgewende gesag voorsiening gemaak nie, maar ook vir 'n uitvoerende mag bestaande uit 'n President en 'n Uitvoerende Raad.[6] Verder is voorsiening gemaak vir een Kommandant-generaal[7] wat moet optree as hoof van die krygsmagte van die Republiek. Ook is die

---

(4) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 1 : pp.272-273. (Soutter-versameling, Pak 1, no. 9.)

(5) St. Schoeman en sy Zoutpansbergers het reeds in 1858 die hersiene grondwet aanvaar.

(6) S.A. Argiefstukke : Transvaal No. 3, pp.442-445. (Staats Courant 16/10/57).

(7) Sedert 15/1/51 was daar, ingevolge 'n besluit geneem te Elandsrivier, vier kommandante-generaal, te wete een vir Zoutpansberg, een vir Lydenburg, een vir Marico en een vir Magaliesberg, Mooirivier en 'n deel van Marico.

regterlike mag bestaande uit landdroste en heemrade en sodanige toevoegings as wat nodig geag word, duidelik vry en onafhanklik verklaar.

Die land was vir administratiewe doeleindes verdeel in distrikte en wyke. Aan die hoof van elke distrik het gestaan 'n gekose landdros as verantwoordelike amptenaar vir sowel die administrasie van, en die regspraak in, die distrik. In laasgenoemde verband is hy bygestaan deur heemrade en gesworenes terwyl in eersgenoemde verband die distrikskommandante en wyksveldkornette hom moes bystaan. Sommige landdroste het klerke gehad wat hulle ter sy gestaan het, sommige kommandante, onder-kommandante en sommige veldkornette, assistent-veldkornette. Hierbenewens het onder elke landdros 'n aantal spesiale amptenare soos waterfiskale, markmeesters, ens., gedien wat, soos hul name aandui, met spesiale take belas was.

Ten slotte dien daarop gewys te word dat die pos van Kommandant-generaal op 7 Junie 1873 afgeskaf is[8] en nie voor na die Eerste Vryheidsoorlog weer ingestel is nie.

Voornoemde verwikkelinge op administratiewe en politieke gebied moet terdeë in gedagte gehou word wanneer die Naturelle-administrasie van die Suid-Afrikaanse Republiek behandel word want dit, tesame met gebeurtenisse soos die „burgeroorlog"[9] en die onluste in Zoutpansberg wat in 1867 uitgeloop het op die ontruiming van die distrik Schoemansdal, het terdeë hul spore gelaat, nie alleen op die wyse

---

(8) Locale Wetten, p.520, art. 112.
(9) 1860-1864.

waarop met die Bantoe binne die grense van die Republiek gehandel is nie, maar ook ten opsigte van administratiewe reëlings.

Die amptenare wat belas was met Naturelle-administrasie val hoofsaaklik in twee groepe : Eerstens diegene, militêr sowel as siviel, wat belas was met die gewone landsadministrasie. Hieronder reken ons, in die tydvak vóór 1857, die Kommandant-generaal, kommandante, en veldkornette en die landdroste en heemrade; en in die tydperk ná 1857 sal verwys word na die President (as hoof-uitvoerende amptenaar) se aandeel insoverre dit sy bloot toesighoudende werksaamhede oorskry. Die tweede groep persone wat belas was met Naturelle-administrasie, is persone wat spesiaal benoem was vir die taak in die een of ander hoedanigheid: Hieronder reken ons belasting-gaarders, superintendente van Naturellestamme, diplomatieke agente en kommissarisse.

Die werksaamhede van hierdie amptenare sover dit enigsins administratief en nie suiwer militêr is nie, sal in die eersvolgende bladsye en die daaropvolgende hoofstukke nagegaan word.

--ooOoo--

## DIE KOMMANDANT-GENERAAL SE AANDEEL IN NATURELLE-ADMINISTRASIE.

Die Kommandant-generaal se rol in verband met Naturelle-administrasie is eintlik moeilik om te bepaal aangesien hy die persoon was wat aan die hoof van die Republikeinse militêre organisasie gestaan het en derhalwe sy pligte meer in die lig van handhawing van orde gesien het as administrasie in die gebruiklike sin van die woord. Maar die handhawing van orde en administrasie kan, insovérre dit die Naturelle-bevolking aangaan, in die tydperk onder bespreking, feitlik as sinoniem beskou word - en in hierdie lig sal ons die Kommandant-generaal se werksaamhede on die Bantoe nagaan.

Die eerste besluit waarin die Volksraad definitiewe instruksies in verband met Naturellesake aan die Kommandant-generaal opgedra het, is dié van 15 Mei 1846. Volgens hierdie besluit mag Naturelle nie gewapend rondloop nie, oortreders wat weghardloop sou geskiet word en diegene wat gevang word moes aan „den Hoofd Comt. bezorg worden". Laasgenoemde sou hom dan pak-gee en vir een jaar inboek by 'n boer.(10)

Vervolgens vind ons dat in September op 'n publieke byeenkoms te Ohrigstad besluit is „dat den Hoofd Kommandant ten alle tyden omtrend disputen en kwestien met die omleggende Inlandsche stammen de vreedzaamste weg zal inslaan zodanige disputen en kwestien uit den weg te ruimen, doch, daarin niet slagende.... een krygsraad te beleggen en zodanige strenge middelen te beramen en inteslaan als omstandigheden en den aart der zaake mogte vereischen."(11)

---

(10) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 1, p.51 : V.R.N., Ohrigstad den 15 Meij 1846, art. 2. (E.V.R.1)

(11) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 1, p.215 : Notulen van eene algemene Publieke Byeenkomst gehouden te Andriesohrig Stad op den 22 en 23 September 1846, art. 3. (Souter-versameling, Pak 1, No. 6). Vgl. Huyser, p.117.

Metterjare en namate die inwoners gevestig geraak het, het maatreëls ten opsigte van die diensbaarheid van die Naturelle, belasting, aparte woongebiede en dies meer noodsaaklik geword en vind ons heelparty opdragte in hierdie verband aan die Kommandant-generaal. So is op 5 Mei 1851 deur die Volksraad besluit dat dit aan die Kommandant-generaal oorgelaat word om „de kaffers van Maleuwe en verder omlig(g)ende cappetyns" diensbaar te maak.(12) 'n Besluit na aanleiding van 'n versoekskrif dat „de Rebel Kaffers" meer diensbaar gemaak moet word.(13)

Tewens in die Kommandant-generaal-instruksies van daardie jaar is dit vasgelê dat „Alle Kaffers verrigtingen en kwettiën zullen aan den C:Generaal toevertrouwd worden......"(14)

In die wetgewing van 1853 vind ons heelparty „nuwe" opdragte aan die Kommandant-generaal. So besluit die Volksraad op 19 September „En zoo word oek bij deze aan de Commandant-Generaals verlof gegeven om zoodanig te handelen met de kleine Kafferstammen, als met hun Ed. beste weten overeenkomt om de vuurwapenen onder hen uit te krijgen, en hen onder een jaarlijkse belasting te brengen, voor de algemeene kas, doch zoo het mogelijk is, vooreerst nog zonder geweld."(15)

---

(12) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 2, p.27 : Volksraadsvergadering, Lydenburg den 5 Meij 1851, art. 18. (E.V.R. 3.)

(13) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 2, p.199 : Versoekskrif, Eilandsvantyn de 2 January 1851, (V.R. 150/51)

(14) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 2, p.280 (Instructiën voor de Comandants Generaals onder gezag en verantwoording van den E.Volks Raad benoorden den 26 Graad, art. 9. (E.V.R. 235); (V.R. 193/51.)

(15) Locale Wetten, p.25 : art. 68 van Volksraadbesluit van 19/9/53.

„Omtrent gronden aan Kaffers gegeven ter bewoning zoo worden de Comm. Generaals en Commandants gelast waar zulks noodig is aan te voldoen."[16] En verder „wat aangaat de verdeeling van kaffers, word zulks verwezen na de Comt. Genl. om zulks te regelen."[17] En so het St. Schoeman en M.W. Pretorius in 1856 onder andere gereël vir Funyufunyu (Stuurman) en Maglabotla om elders te woon asook wat betref die volk vroeër onder veldkornet Van Staden en die weduwee Potgieter se volk.[18]

Rond-trekkende stamme het egter bogemelde aangeleentheid moeilik gemaak en daar is derhalwe besluit dat „Zy die dit grondgebied (d.w.s., die aangewese woonplek) verlaten hebben en weder wenschen daarin opgenomen te worden, hebben zicht by den Commandant-generaal of by den hoofd-Commandant te vervoegen om de voldoening van dien wensch te verkrygen."[19]

Maar benewens bogemelde gewigtige aangeleenthede was daar ook kleiner sake ten opsigte waarvan die Kommandant-generaal opdragte ontvang het. Daar was die geval van die moeilikheid tussen Mswazi en Somcuba waaroor bv., veldkornet G.J. Joubert geklae het en waaroor besluit is „Zoo word de Commandant Generaal gelast deeze zaak tuschen de twee kafferkapteins op zicht te neemen en er aan te werken naar zyn beste vermoogen....."[20]

---

(16) Locale Wetten, p.28 : Volksraadsbesluit, 28/11/53, art. 124. Vgl. S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 2, p.190 : Art. 124.

(17) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 2, p.183: Volksraadnotule, 1/12/53, art. 78. (E.V.R. 4.)

(18) R. 999/56 : Krygsraadsitting te Rustenburg 8/3/56, art. 2.

(19) S.A.Argiefstukke, Transvaal No. 3, p.418: Nieuwe Wetten voor de Maatschappy der Hollandsche Afrikanen benoorden de Vaalrivier, art. 296.

(20) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 2, p.129: Volksraadsnotule, 20/6/53, art. 62. (E.V.R. 3.)

In die volgende jaar is Kommandant-generaal W.F. Joubert gelas „dat ZEd. zorg zal dragen dat de twist tusschen dezen twee kaffers geen verderen kwaden gevolgen hebben kan voor ons zelve ....."[21] Ook ten opsigte van moeilikheid met Maloka is „de saak overgelaten aan den C.Gl. om de zaak op de beste manier te bewerk tot tevredenhyd in wiens wyk hy is ofte zig bevind."[22]

In Februarie 1858 word besluit dat die Kommandant-generaal ook lid van die Uitvoerende Raad sal wees[23] en reeds in Junie 1858 kry die Kommandant-generaal 'n assistent in die persoon van S.J.P. Kruger om hom by te staan.[24] Een van die Assistent-Kommandant-generaal se eerste pligte was om in Julie met 'n kommando uit te gaan na Gasebone, Maklawaan, Kapella en andere ten einde vrede en vriendskap te reël met genoemde stamhoofde se stamme.[25] En net soos die Kommandant-generaal gereeld verslag gedoen het[26] so-ook het die Assistent-Kommandant-generaal na die volvoering van elke opdrag, sy verslag ingehandig.[27]

---

(21) S.A. Argiefstukke, Transvaal No.3, p.22 : Afd. 6 van Kommissieraadsvergadering, Lyd. 6 November 1854. (E.V.R. 3.)

(22) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 2, p.15 : Volksraadsnotule 15/1/51, art. 57. (E.V.R. 3.)

(23) S.A. Argiefstukke No.3, p.494 : Krygsraadsitting, Rustenburg, 1/2/58, art. 2. (E.V.R. 102.)

(24) U.R. 1A : U.R.B. 28/29 Junie 1858, art. 8.

(25) U.R. 1A : U.R.B. 28/29 Junie 1858, art. 9. Die volgende maand (Augustus) was hy by Mahura. (R.2240/58.)

(26) Vgl. S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 2, p.15 : Volksraadnotule 15/1/1851, art. 56 (E.V.R. 3) S.A. Argiefstukke, Transvaal, No. 4, p.18 : Volksraadsnotule, Pretoria, 12/9/59, art. 22.

(27) U.R. 1A : U.R.B. 15/9/58, art. 28 oor Mahura. Sien ook U.R. 1A : U.R.B. 1/10/58, art. 2 oor Mahura, Gasebone en Maklawaan.

Vervolgens is in 1858 'n vorige besluit herhaal, naamlik om vriendskaplike stamhoofde te belas en dit word aan Kommandant-generaal S. Schoeman opgedra om die belasting te ontvang.[28]

In die sestiger-jare was die Kommandante-generaal, veral J. van Dyk en S.J.P. Kruger[29] baie bedrywig in verband met Naturelle-aangeleenthede maar meer in die militêre sin, naamlik oor onluste, onderlinge oorloë, rowery en dreigende moeilikhede.[30] Van Dyk het verder rapporteer dat hy opdrag gegee het dat paslose Naturelle doodgeskiet moet word[31] en Paul Kruger het sy mense laat weet dat nuwe wette vir die beter administrasie van Naturellesake aan die kom is.[32]

Maar daar was ook moeilikhede oor hierdie magte van die Kommandant-generaal ten opsigte van Naturellesake. Dit het byvoorbeeld gebeur dat die Kommandant-generaal S.J.P. Kruger aan die President geskryf het dat hy in sekere gevalle nie kan optree nie omdat daar 'n spesiale amptenaar vir Naturellesake is en in ander gevalle omdat hy nie weet onder wie se jurisdiksie sekere volk val nie. Dit was

---

(28) U.R. 1A : U.R.B. 15/9/58, art. 30. Vgl. Staats Courant van 15/5/67 : Openingsrede van M.W. Pretorius; Staats Courant van 22/1/68 : Volksraadsbesluit van 26/11/67, art. 200.

(29) Aangestel op 19/10/63. S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 4, p.207 : Volksraadsnotule, Pretoria 12/10/63, art. 73.

(30) U.R. 4 : U.R.B. 13/3/72, art. 22 (p.93); U.R.18(11) Kladbesluit 6/7/71, art. 42 (p.51); R. 1322/69, p.196; R. 1665/68; R. 59/64; R.428/63, R. 332/63, R. 318/62, R. 277/62, R. 3799/60, R. 3800/60.

(31) R. 633/63 : J. van Dyk aan Wnd. President, 31/8/63.

(32) R. 796/64 : S.J.P. Kruger aan veldk. P.J. Fourie, 15/9/64 en R. 797/64 aan Komdt. P.W. Nel, 15/9/64.

die geval toe Katse-Katse wou vrede maak en Kruger gesê het hy kan nie inmeng met sake wat onder S. Schoeman as diplomatieke agent ressorteer nie en ook toe die Knopneuse Schoeman nie wou gehoorsaam nie en Kruger getwyfel het of hulle wel onder Schoeman val al dan nie.(33)

Andersyds was daar diegene wat Naturellesake geheel-en-al onder die militêre offisiere wou uit hê en aparte amptenare verlang het, of anders gesien, wou hê dat die Kommandant-generaal alleen moes optree. Kommandant C.J. Bodenstein en ses veldkornette het gesê: „ten eersten versoeken wy ondergetekenden... om onsen C.G. St. Schoeman te ontslagen als Lid van den Uitvoerende Raad en aan te stellen als bestierder van alle Kafferstammen en den magt van den Kaffers uit den handen van den Comdt. en Veldkornetten te nemen en dat de generaal alleen den regt zal hebben om den Kaffers stammen te verdeelen onder den offeziers dezer Republiek."(34)

Die Volksraad het op 21 September 1860 dié memorie behandel en „wordt besloten alle zaken van kafferstammen en kaffers in handen te laten van den Commandanten en Veldcornetten en onder oppertoezigt van den Commandant Generaal St. Schoeman te stellen, om daarin alle benoodigde schikkingen aan zyne onderhoorige krygs-officieren op te dragen."(35)

---

(33) R.752/68 : S.J.P. Kruger aan President 23/6/68. (Schoeman het gemeen die Knopneuse val wel onder hom. Sien R. 744/68.)

(34) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 4, p.352: Memorie van 6/9/1860 (R. 3969/60). Van Jaarsveld (p.288) interpreteer die memorie as synde 'n pleidooi dat die Kommandant-generaal alleen moet optree. Dit is egter ook moontlik dat 'n aparte amptenaar verlang was deur die memorialiste.

(35) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 4, p.70 : Volksraadsnotule, Pretoria, 10/9/60, art. 106.

Die derde moeilikheid oor die magte van die Kommandant-generaal het van 'n landdros gekom. Landdros O'Reilly wou nie hut-belasting invorder nie omdat hy van mening was dat aangesien die Volksraad besluit het dat „......de Commandant-Generaal zal zorg dragen dat deze wet ten strengste ten uitvoer zal worden gebragt,"(36) dit nie sy taak was om belasting te gaar nie. Maar die klagtes het nie ingeslaan nie en die Kommandant-generaal het sy opdragte ten opsigte van Naturellesake gekry net soos ander amptenare ook deur die jare pligte in hierdie verband toegesê is.

Op 7 Junie 1873 is die pos van Kommandant-generaal afgeskaf(37) in vredestyd en daarmee het dan ook die opper-persoon ten opsigte van Naturellesake voorlopig verdwyn. Maar vanaf die Groot Trek tot 1873 het die Kommandant-generaal diep gewikkeld geraak in Naturelle-administrasie, nie soseer omdat dit die beste is wat gedoen kon word nie maar omdat dit prakties was dat in die tydsomstandighede publieke beveiliging en Naturellesake as feitlik sinoniem beskou moes word. Hoewel 'n hooggeplaasde uitvoerende amptenaar, het die Kommandant-generaal baie van die take self moes uitvoer want die Raad het hom nie altyd die vryheid gegun om sekere van sy werksaamhede te delegeer nie. Onwetend en onder dwang van tydsomstandighede het die Kommandante-generaal van hierdie jare die weg gebaan vir die benoeming van die Kommandant-generaal na die Eerste Vryheidsoorlog as Superintendent van Naturelle.

---

(36) R. 1214/67 : Landdros O'Reilly aan SS., M.W. Stroom, 29/11/67.

(37) Locale Wetten, p.520, art.112.

## DIE ROL VAN DIE LANDDROS.

Die landdros was 'n vername amptenaar in die Voortrekker-samelewing, sowel in die Republiek Natalia en die Oranje-Vrystaat as in die Zuid-Afrikaansche Republiek. Hy was in 'n groot mate die spil waarom die hele bestuursorganisasie gedraai het.[38] Hoewel hy, tesame met sy Heemrade meer gemoeid was met regterlike aangeleenthede, het die Landdros baie ander verpligtinge gehad waaronder 'n nie-onaansienlike aandeel in Naturelle-administrasie nie.[39] Tewens as distriks- of plaaslike verteenwoordigers van die Uitvoerende Gesag[40] het hulle werksaamhede, benewens hul regswerk, 'n baie wye veld gedek ten spyte van die feit dat dit maar ongeskoolde mense was aan wie hierdie beperkte regterlike- en administratiewe magte toevertrou was.

Die Landdros-stelsel is in 1827 in Kaapland deur die Engelse afgeskaf[41] maar het in 1836 of 1837 in die Thaba'Nchu-gebied onder die Trekkers herleef[42] en is vandaar oorgeplaas na Natal[43] en Transvaal en seker een van die eerste instruksies

---

(38) Reyneke, p.(v).

(39) Venter, p.232, beweer dat hulle uitsluitlik regterlike liggame was. Reyneke, t.a.p., en op pp. 12 en 71 betwis dr. Venter se stelling. Volgens hierdie ondersoek skyn dit of Reyneke reg het in die saak.

(40) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 3, p.406 : Ontwerp van Wetten, arts. 198-199 (R.930/55). Ibid. p.518, Grondwet van de Z.A.R., arts. 171, 172 en 174. (Staats Courant, 5 Maart 1858).

(41) Reyneke, p.11.

(42) Vir besonderhede oor wanneer die eerste Landdros aangestel is, sien Reyneke, pp.12-14 en sy voetnotas 2, 3 en 4 t.a.p.

(43) Vir die rol van die Landdros t.o.v. Naturellesake in Natal, sien Hoofstuk II.

aan landdroste in Transvaal was dié waarvolgens hulle opdrag gekry het om „copyen (van die 33 artikels) aan ieder Veldcornet en Commandant te zenden."[44]

Na sorgvuldige ondersoek[45] is tot die gevolgtrekking gekom dat die instruksies vir Landdroste tussen 1844 en 1849 dieselfde was as dié wat in Natal gebruik is. Lydenburg het in 1858 besluit om sy eie instruksies op te stel.[46]

Volgens die 1858-grondwet moes „de Commandanten en Veldcornetten voldoen aan de bevelen der Landdrosten voor zoo vérre zij volgens de bepaling der wetten, omtrent de regterlijke administratieve Magt daarmede in aanmerking komen."[47] Dit was ook in Lydenburg die geval gewees.[48]

Maar die funksies is nie altyd so streng geskei nie en omdat Naturellesake en militêre optrede teen die Bantoe so nou saamgehang het, is in sommige gevalle „alle kafferzaken..... opgedragen aan de officieren der krijgsraad"[49] en in ander gevalle was daar noue samewerking en het Landdroste en Heemrade saam met die Krygsraad vergader[50] of het eersgenoemde self tot militêre optrede besluit.[51]

---

(44) Locale Wetten, p.6 : Volksraadsbesluit, 23/5/49, art. 4.

(45) Deur Reyneke. Sien p.38.

(46) Reyneke, p.38.

(47) Locale Wetten, p.52 : art. 123 ook p.90, art. 5. Vgl. S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 3, p.585 : Bylaag 34, 1858; Instructie voor de Commandanten en p.587 : Bylaag 35, 1858 : Veldkornet-instruksies, art. 5.

(48) Reyneke, p.106 (U.R.B. 8/9/58, art. 7.)

(49) Notule van Hof van Landdros & Heemrade, 5/3/52, art. 7. Aangehaal by Van Jaarsveld, p.289.

(50) R. 309/51 : Notule van Krygsraadvergadering, Potchefstroom, 23/8/51. Vgl. Reyneke, p.105.

(51) R.1109/56 : Hofsitting 15 tot 29/9/56. Vgl. Reyneke, p.106.

Wat Naturelle-administrasie betref het die Landdros veral te doen gehad met (a) die handhawing van vrede en vriendskap met die Bantoe, (b) die aanwys van afsonderlike woongebiede, (c) die inboek van Bantoe-kinders by boere, (d) passe, (e) belastings en (f) allerlei losstaande aangeleenthede wat nou verband hou met die landdros se posisie as plaaslike verteenwoordiger van die Uitvoerende gesag.

Afsonderlike woongebiede is 'n saak waaraan die Boer reeds so vroeg as 1840 aandag geskenk het. Op 4 Maart 1840 het die Natalse Volksraad besluit „dat met de volgende vergadering zal besloten worden waar de verblyf plaatsen zal zijn van Paanda en alle de andere opperhoofden."(52) En by die volgende vergadering is besluit dat die Landdroste geraadpleeg sal word in verband met die nadere bepaling van verblyfplekke vir die Bantoe.(53)

Theal wys daarop dat in 1853 dit in die Z.A.R. die taak van die kommandante was om woongebiede vir die stamme aan te wys maar dat vanaf 1858 (met die nuwe grondwet) die taak by die landdros van die distrik berus het.(54) In terme van hierdie instruksie het die Uitvoerende Raad in 1859 die Landdros van Pretoria gelas om in samewerking met die krygsoffisiere en in medewerking met Kommandant Paul Kruger by name, aan Stamhoof Songaan 'n ander woonplek aan te wys.(55)

---

(52) Voortrekkerwetgewing, p.36 : Resolusie 12 van 4/3/40.

(53) Voortrekkerwetgewing, p.46 : V.R.B. van 3/4/40, art. 10.

(54) Theal IV, p.435.

(55) U.R. 1A : U.R.B., Potchefstroom, 22/4/59, art. 10.

In 1868 gelas die Uitvoerende Raad die landdros van Zoutpansberg en die Veldkornet van Malitziesland om „te onderzoeken of er in de nabyheid van Blaauwberg eene opene plaats is om als kaffir locaties te kunnen dienen en hiervan rapport op te zenden aan den Uitvoerende Raad."(56) So is in 1870 ook die landdros van Bloemhof opgedra om te sorg dat Massouw en sy volk genoeg grond kry en nie onbillik behandel word nie.(57) Die landdros van Potchefstroom, wat die Uitvoerende Raad in kennis gestel het van Matlaba se begeerte om terug te keer vanaf Thaba'Nchu, is in 1872 opgedra om die saak te ondersoek en 'n woonplaas vir Matlaba te vind.(58) In 1873 weer het die landdros van Marabastad, D.S. Maré, die Uitvoerende Raad in kennis gestel dat Sebitiela se skoonseun, Eland, gaan verhuis tot 4 myl vanaf Marabastad.(59) Die antwoord van die U.R. was, „Geef den Landdrost kennis Eland te beletten en Zebedela te laten weten dat de President het nie toelaten zal. Eland kan eerst hier aanzoek komen doen."(60)

Van die vroegste dae van die republiek tot die jaar van die anneksasie was die landdros dus gemoeid met die aanwys van woonplekke vir Bantoestamme. Die opdragte is aan hom gegee en in samewerking met die ander landsamptenare het hy sy taak volvoer sover omstandighede hom toegelaat het.

Ten tweede was die inboekstelsel ten dele ook 'n taak van die landdros - eintlik ten groot dele

---

(56) U.R. 2, U.R.B. van 30/1/68, art. 64 op p.605.

(57) U.R. 3, U.R.B. van 12/3/70, art. 82 op p.300.

(58) U.R. 4, U.R.B. van 22/7/72, art. 42 op p.220.

(59) R. 591/73 : D.S. Maré aan Pres. en U.R., 14/4/73.

(60) Potlood instruksie op die brief self.

want nie alleen was dit 'n baie aanvegbare gebruik nie maar ook een wat hom tot misbruik geleen het en derhalwe onder die strengste kontrole geadministreer moes word. Die landdros was klaarblyklik die aangewese persoon daarvoor.

Reeds voor die Apprentice Wet van 1851 het die Volksraad die landdros van Ohrigstad opgedra om die kinders wat deur Manukosi gebring is in te boek en besondere aandag te gee aan die stom enetjie.(61)

In 1851 is die eerste wet op inboekelinge aangeneem en in byna elkeen van die belangrike artikels verskyn die naam van die Landdros: Die landdros moet binne 8 dae nadat die kinders gekry is daarvan in kennis gestel word (art. 1); die landdros moet ondersoek instel of die verkryging wettig was (art. 2); die landdros moet 'n register van inboekelinge hou (art. 3); boetes invorder (art. 4); optree in gevalle van mishandeling (art. 5); inboekelinge oormaak aan ander (art. 7) en slegs die landdros kon namens die staat optree in gevalle waar stamhoofde kinders skenk aan boere (art. 6).(62)

In 1853 word die landdroste gelas om die bepalinge van die wet opnuut bekend te maak.(63) In 1855 is hierdie opdrag aan landdroste herhaal.(64)

Dat die landdros in hierdie verband baie te doen gehad het, spreek vanself want nie alleen was

---

(61) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 1, p.86 : Volksraadsnotule, Ohrigstad, 7/10/48, art. 3. (E.V.R. I)

(62) Locale Wetten, pp.8-9 : Apprentice Wet, Lydenburg 9/5/51.

(63) S.A. Argiefstukke, Transvaal, No. 2, p.123 : Verslag van Raadsitting te Lydenburg, 13/6/53, art. 32. (E.V.R. 3.)

(64) Ibid. Rustenburg, 1/6/55, art. 75. (E.V.R. 3.)

hy direk gemoeid met elke aspek van die inisiële inboeking nie, maar moes hy ook vir solank die kinders ingeboek was, 'n oog oor hulle hou, klagtes van die base aanhoor, oortreders van die wet straf en dan het hy ook nog te doen gekry met kinderdiewe. So moes die landdros van Pretoria in 1858 met 'n kommissie na Stamhoof Seleka gaan om ondersoek in te stel na die ontvoering van 13 kinders deur blankes.(65)

Passe, 'n ander ou gebruik onder die boere, wanneer dit kom by beheermaatreëls oor Naturelle wat na blanke gebiede kom of daardeur wil reis, was 'n ander saak waarmee die landdroste van die Z.A.R. veel te doen gehad het, hoewel in hierdie verband die veldkornette hul taak gedeel het en ons dus hier net 'n aanduiding van die aard van die werksaamhede sal gee.

In die eerste plaas was die landdros gemagtig om self passe uit te reik aan Naturelle en verplig om dit te doen as die Naturel onder 'n dienskontrak staan en betaal vir die pas.(66) Ten tweede „(zullen) de Landdrosten behoorlijk, volgens bestaande wetten, aan den Ouditeur-Generaal maandelijks verslag doen van het aantal door hen of hunne Veldcornetten uitgereikte passen en de gelden bij den Thesourier-Generaal storten, met opgaaf van de nog in hun bezit zijnde passen."(67)

---

(65) U.R. 1A, U.R.B. 15(25)/9/58 art. 38.

(66) Locale Wetten, p.474 : Wet 3 van 1872, art. 10.

(67) Ibid. art. 8.

Hierdie paswet van 1872 het alle vorige paswette en passtelsels herroep waarmee die landdroste eweneens gemoeid was[68] en het sommige derhalwe hoofbrekens besorg.[69] Andere het goed gevaar met die passe soos onder andere die Landdros van Wakkerstroom. Op 31/12/1875 doen hy as volg verslag aan die Tesourier-generaal:-

| | | |
|---|---|---|
| Passe gratis uitgereik........ | : | 146. |
| Passe deur Veldkornet uitgereik................... | : | 251. |
| Aantal nie uitgereik ......... | : | 26 deur Landdros. |
| Aantal nie uitgereik.......... | : | 177 deur Veldkornet. |
| Totaal..... | : | 600. |
| Opbrengs... | : | £251. (70) |

(Die pasvorms was genommer en die Landdros moes ook verslag doen van die vorms wat nie gebruik is nie.)

Passe en belastings is seker die twee mees inherente aspekte van Naturelle-administrasie en ten opsigte van laasgenoemde het die landdros 'n groot en moeilike taak gehad om te vervul, enersyds vanweë die onstuimige toestande onder die Bantoe (veral in Noord-Transvaal) en andersyds vanweë botsende administratiewe reëlings in hierdie verband.[71]

Dat die landdros verantwoordelik was vir die invordering van belasting en dit onder moeilike omstandighede moes doen, blyk onder andere uit 'n besluit van die Uitvoerende Raad: „Wordt besloten de differente Landdrostten op te dragen de kaffir oplagen zonder verzuim in te vorderen, en den

(68) Vgl. R. 696/54 : Vergadering van Landdros en Krygsraad, Potchefstroom 10/10/54, art 3.

(69) R. 1593/72 : Landdros van Rustenburg aan die President, 29/11/72. Ook R. 528/73 : Landdros van Nazareth aan S.S., 5/4/73.

(70) R. 17/76 : Duplikaat-verslag van Landdros van Wakkerstroom aan S.S., 31/12/75.

(71) Word in 'n latere hoofstuk bespreek.

Commandant-Generaal te gelasten de Landdrosten, waar noodig is, in de uitoefening dier pligten te assisteeren of te doen assisteeren door zyne onderhoorige Officieren."[72]

Vroeg die volgende jaar het die reaksies ingekom : 54 persone het 'n memorie aan die President gerig waarin hulle onder andere versoek dat die landdros en kommandant nie moet voortgaan met die invorderings nie vanweë die onluste met en onder die Naturelle.[73]

Die landdros van Middelburg het laat weet dat daar in sy distrik nog nooit belastings ingevorder is nie en wil weet of hy van plaasvolk ook moet invorder. Hy is gretig om met die werk te begin.[74] Die landdros van Lydenburg het die Uitvoerende Raad in kennis gestel dat hy reeds vanaf 12 Januarie (1869) besig is om opgaaf in te vorder en dat hy teen die middel van Februarie weer uitgaan om agterstallige bydraes in te vorder.[75] In Maart 1869 het Rustenburg se landdros geskryf: „Met de inning der Kaffer taxe gaat het goed, eene wyk moet ik nog opnemen."[76] Die landdros van Potchefstroom wou die taak aan sy veldkornette opdra[77] terwyl die landdros van Wakkerstroom nie wou invorder alvorens die veldkornette hulle lyste oorgemaak het nie: dit was vir hom te onduidelik om te verstaan.[78] Landdros Skinner van Pretoria was nie bereid om

---

(72) U.R. 2 : U.R.B. van 10/12/68, art. 5 op p.794 : Behandeling van Art. 26 van V.R.B. van 18/9/68. Vgl. U.R. 3, U.R.B. van 9/3/70, art. 39. Op p.276 : Brief van C.G. Bodenstein, ged. Pretoria, 16/2/70, waarin hy vra om die opgaaf in te vorder en geantwoord is dat dit die taak van die landdros is.

(73) R. 126/69 : Memorie van A.P. Duvenage, Albasini en ander aan die President en U.R. ged. 8/2/69. Vgl. R. 652/73 : D.S. Maré, landdros van Marabastad aan U.R., ged. 2/5/73.

(74) R. 67/69 : F.K. Marè aan S.S., ged. 29/1/69.

(75) R. 91/69 : Landdros C. Potgieter aan U.R., ged. 23/1/69.

(76) R. 183/69 : Landdros van Rustenburg aan President, ged. 1/3/69.

(77) R. 1593/70 : A.M. Goetz aan S.S., ged. 27/12/70.

(78) R. 237/71 : Landdros Wakkerstroom aan S.S., ged. 15/2/71.

teen 5% vergoeding belasting te vorder nie en het geskryf dat „Indien die Ea. Uitv. Raad my gelaat de Kaffir Bydragen intevorderen tegen eene behoorlijke betaling zal het my aangenaam zyn aan u verzoek te voldoen."[79]

Die landdros van Nazareth het in 1873 gerapporteer dat veldkornet L. de Jager verslag gedoen het dat Mabhogo se volk onwillig was om belasting te betaal.[80]

In die distrik Zoutpansberg waar 'n groot en uiteenlopende Naturellebevolking was, het die landdros dit baie moeilik gehad in alle opsigte - ook ten opsigte van belasting-gaarding. Die distrik was gedurig in oproer en baie verarm. Kommandant F. Geyser wou onder andere die Naturellebelasting gebruik tot voordeel van die distrik[81] en die landdros het so 'n versoek aan die Uitvoerende Raad gerig[82] maar dit is van die hand gewys.[83] Reeds in 1864 het die landdros van Zoutpansberg gekla dat die opgaafsake aldaar in die war is[84], dat die regering sake vererger deur maatreëls wat „ontevrede en oneensgesindheid" bevorder,[85] dat dit swaar gaan om belasting te in[86] of dat Albasini in geld betaal

---

(79) R. 147/71 : Landdros van Pretoria aan U.R. ged. 3/2/71.

(80) R. 990/73 : A.B. Joubert aan S.S., ged. 27/6/73.

(81) R. 396/62 : Sitting van Landdros en Heemrade 20/11/62, art. 5 en 7.

(82) R. 376/66 : Landdros Van Nispen aan U.R. ged. 2/4/66.

(83) U.R. 2, U.R.B. ged. 18/5/66 art. 25 op p.240.

(84) R. 348/64 : Land. Vercuiel aan M.W. Pretorius, ged. 15/6/64.

(85) R. 779/68 : R.A. van Nispen aan President, ged. 15/6/68.

(86) R. 420/71 : D.S. Marè aan U.R. ged. 14/3/71.

in plaas van in goedere[87] en dat sommige stamme nie aan Albasini wil betaal nie maar aan iemand anders.[88]

Maar die belangrikste taak van die landdros het ongetwyfeld gelê in die veelvuldige losstaande sake ten opsigte van die Naturelle wat gedoen moes word soos bv. verslae oor spesifieke stamme of die algemene toestand in die distrik, kommissies, ondersoeke, beslegting van geskille en veel meer.

So vroeg as 1846 vind ons dat die Landdros van Lydenburg opgedra is „een commissie te zenden om de raport van De Lange te laten onderzoeken by den kaffers opperhoofden omtrend het halen van de vee door Buis."[89] In Maart 1847 vind ons dat landdros J.H. Visagie en 5 heemrade 'n ooreenkoms met stamhoof Matlaba gesluit het.[90] In Maart 1872 word die landdros van Christiana opgedra om 3,000 beeste by die Thlapin te gaan invorder;[91] in Oktober van dieselfde jaar moes hy dien op 'n kommissie „in zake de naturellen kwestie"[94] en in Desember doen hy verslag oor die „lynkwestie met de Batlapins."[93]

---

(87) R. 618/71 : D.S. Marè aan Ouditeur-Generaal ged. 22/5/71.

(88) R. 1722/72 : D.S. Marè aan U.R. ged. 13/12/72.

(89) Transvaalse Argiefstukke I, p.59 : Ekstra vergadering belê deur Landdros, 10/12/46. Ook by E.V.R. I, p.77.

(90) R. 121/47 : Mooyrivier den 9de Maart 1847. Vgl. Voortrekkerargiefstukke, p.269.

(91) U.R. 4 : U.R.B. ged. 19/3/72, art. 41 op p.101 in verband met V.R.B. ged. 2/3/72, art. 596

(92) U.R. 4 : U.R.B. ged. 8/10/72, art. 4 op p.267.

(93) U.R. 4 : U.R.B. ged. 19/12/72, art. 15a op p.304.

Landdros Van Staden van Rustenburg het onder andere die President meegedeel dat stamhoof Mamogale afgetree het en dat die agerende Stamhoof Nicodemus sy ontslag vra en sê dat Raikane nou Stamhoof moet word.[94]
Die landdros van Potchefstroom het aan die Volksraad te Lydenburg verslag gedoen oor toestande onder die Bantoe in Kaapland en Natal en vervolg: „Alhier zyn het tot heden nog stil. Echter onder Vaal Rivier zyn Mahoora zeer bruetaal en opstandig......"[95] Die landdros van Heidelberg het onder andere verslag gedoen oor Naturellesake in die algemeen[96] terwyl die landdros van Marthinus Wesselstroom aan die President geskryf het oor sy onderhoude met Cetshwayo oor Zulu-aangeleenthede.[97] Die landdros van Middelburg het weer verslag gedoen oor Mabhogo[98] terwyl landdros D.W. Botha gerapporteer het dat „daar geen verraad onder de Zwarte Natie te bespeur is" nie.[99] Uit Waterberg het die landdros rapporteer oor die gesindhede van Matlala, Mapela en Sebitiela[100] asook oor Sebitiela se dreigende houding,[101] terwyl die landdros van Lydenburg oor die algemene toestand

---

(94) R. 994/73 : Landdros van Rustenburg aan President ged. 3/7/73.

(95) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 2, p.211 : Brief H.S. Lombaardt, 16/4/51. (V.R. 160/51).

(96) R. 1005/73 : F.K. Marè aan S.S., ged. 3/7/73.

(97) R. 2120/73 : Wn. Landdros van M.W. Stroom aan President ged. 27/12/73.

(98) U.R. 2 : U.R.B. ged. 14/2/65, art. 50.

(99) R. 727/54 : D.W. Botha, Landdros, Brief ged. 23/11/54.

(100) R. 4546/61 : Rabe aan f. president ged. 4/8/61.

(101) U.R. 18 (ii) Kladbesluit 9/1/71, art. 5.

rapporteer het en oor Sekhukhune so ontevredenheid oor J.M. de Beer se aanstelling as diplomatieke agent[102]; oor Mabhogo;[103] Baviaan, die Kaalkaffers en die Swazie.[104] Die landdros van Zoutpansberg het egter die meeste gehad om oor te skryf want blykbaar was blank sowel as Bantoe maar moeilik om te hanteer - soveel so, dat die landdros eenkeer kon rapporteer „het is rustig : zoo wel in ons midden als rondom ons by de Naturellen."[105]

So vind ons hom reeds in 1855 gereed om te rapporteer oor Mapela[106] en in die jare daarna oor Madzhie (Katlagter) en Makhado[107], Davhana[108] en Paco.[109] Allerlei verbandhoudende sake soos byeenkomste, onderhandelinge, eise wat die Naturelle stel ens., word in die verslae behandel asook versoeke van die inwoners van die distrik ten opsigte van die moeilikhede met die Naturelle.[110]

---

(102) R.624/64 : C. Potgieter aan President en U.R. ged. 22/8/64.

(103) R. 888/64 : Landdros van Lydenburg aan President ged. 11/10/64.

(104) U.R. 18 (ii) Kladbesluite 26/9/71, art. 9, p.147.

(105) R. 227/64 : J. Vercueil aan f. President ged. 25/4/64.

(106) R. 827/55 : A. Duvenage aan St. Schoeman ged. 1/6/55.

(107) R. 657/65 : J. Vercueil aan U.R. ged. 7/7/65. Ook R. 100/66 : R.A. van Nispen aan President ged. 31/1/66.

(108) R. 288/66 : R.A. van Nispen aan President ged. 1/3/66.

(109) R. 416/66 : R.A. van Nispen aan U.R. ged. 15/4/66.

(110) R. 1264/69, R.443/66, R. 1316/67, R. 1192/68, R. 293/67, R. 261/71

Dan het die landdros van Zoutpansberg natuurlik die „spesiale geval" van Munene, 'n stamhoof wat baie moeilikheid gegee het en wie se geval moeilik hanteer kon word vanweë Munene se verbintenis aan Albasini enersyds en andersyds vanweë Muzila, die grootkaptein van Munene, wat eis dat hy uitgelewer word. Verslae oor Munene en onderhandelinge met hom is gereeld deur die landdros ingestuur.(111)

Albasini self, in sy hoedanigheid as superintendent van Naturelle, was 'n onderwerp waaroor verskillende landdroste van die distrik gereeld gerapporteer het.(112)

Ten slotte was daar allerlei sake soos smokkel- en drankhandel(113), begrotingsopgawes,(114) bekendmaking van proklamasies oor pokke(115) en die hantering van geskenke(116) wat Naturelle aan boere wens te maak wat die landdros oor moes rapporteer in terme van wet of gewete. Daar was ook die twee-maandelikse verslae van veldkornette wat roetinematig deur die landdroste deurgestuur moes word,(117) èn

---

(111) R. 597/64, R. 607/64, R. 904/64, R. 536/65 ens.

(112) R. 595/65 : J. Vercueil aan U.R. ged. 20/5/65; R. 1264/69 : Van Nispen aan President en U.R. ged. 1/11/69; R. 675/71 : Landdros Marabastad aan President en U.R., ged. 6/5/71, ens.

(113) R. 1133/68 : Van Nispen aan President, ged. 24/9/68.

(114) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 4, p.355 : Begrotingswet voor het jaar 1861 volgens Artikel 73 der Grondwet. (R. 3992/60). Ibid p.410 : Verslag der Ontvangsten en Uitgaven der distrikskas van Lydenburg vanaf 1 November 1860 tot 1 January 1862 door den Landdrost van Lydenburg Cornelis Potgieter. (V.R. 468/60).

(115) Gouvernements Courant der Z.A.R. No. 36, ged. 19/7/61. Ook by No. 37, ged. 26/7/61.

(116) Locale Wetten, p.7 : Volksraadsbesluit 20/5/50, art. 38. Vgl. S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 1, p.135.

(117) Locale Wetten, p.90 : art. 9.

wel deurgestuur is.[118] Daar was, in Zoutpansberg, klagtes oor die Superintendente van Naturelle,[119] voorstelle vir die hersiening van instruksies aan diegene wat met Naturelle moes werk[120] en 'n eis „dat betere maatregelen over onze Kaffers mogte gemaakt worden."[121]

Die landdrosstelsel het goed geaard in die Z.A.R. en nêrens kan 'n spoor gevind word van 'n neiging om daarvan ontslae te raak nie. Tewens, waar ander amptenare in spesifieke gebiede aangewys was om Naturellesake te hanteer, was die neiging by die publiek eerder om hulle afgeskaf te kry en die werk onder toesig van die landdros te laat geskied want die landdros het in die oë van die volk die sentrale regering verteenwoordig en was ongetwyfeld 'n man van status. „De administratieve magt ontleent haar gezag van de Uitvoerenden Raad,...Zy is in handen van Landdrosten en Heemraden.........Ieder district word bestuurd door een Landdrost......"[122] En as hoof

---

(118) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 2, p.34 : Kommissieraadsvergadering, Lydenburg, ged. 11/6/51, art. 1. (E.V.R. 3.) Vgl. R. 703/65 : James Otto aan President ged. 16/6/65 vir 'n verslag van veldkornet Coetzee van Marico oor Naturellesake aldaar.

(119) R. 444/66 : R.A. van Nispen aan U.R. ged. 23/4/66. Ook R. 40/68 ged. 2/1/68.

(120) R. 291/66 : R.A. van Nispen aan U.R. ged. 1/3/66. Ook R. 260/66 : R.A. van Nispen aan President ged. 23/2/66.

(121) R. 105/62 : Landdros du Toit van Pretoria aan f. President, ged. 11/2/1862.

(122) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 3, p.518 : Grondwet van de Z.A.R., arts. 171, 172 en 174 resp. (Staatscourant van 5/3/58)

van die distrik was hy nie alleen ook hoof van die Naturelle-administrasie aldaar nie maar ook 'n aktiewe amptenaar in daardie administrasie.(123)

--ooOoo--

(123) Van Jaarsveld (p.289) wil te kenne gee dat die veldkornet die hoof oor die Naturelle-administrasie van die wyk was, 'n stelling wat in die lig van hierdie hoofstuk ongetwyfeld as onjuis beskou kan word want nie alleen is dit wetlik inkorrek nie maar ook uit die werksaamhede van die landdros blyk dit duidelik dat dit nie die geval was nie. By bestudering van die veldkornet-instruksies mag dit egter voorkom asof die veldkornet in sommige gevalle paralelle magte met dié van die landdros gehad het maar dit neem nie sy onderhorigheid aan die landdros weg of maak hom „hoof" nie.

DIE POSISIE VAN DIE KOMMANDANT.

Die kommandant in die dae van die Republiek was 'n gesiene of bekwame boer van 'n distrik wat deur die burgers van daardie distrik gekies is. Hy was verantwoordelik in militêre sake aan die Kommandant-generaal en in regterlike en administratiewe sake aan die landdros van die distrik.(124) Onder die kommandant het weer gedien die veldkornette van die wyke waarin 'n distrik verdeel is.

Die hooftaak van die kommandante word as volg in hul instruksies gestel: „Is opgedragen..... aan de Commandanten de commando's ter zake van binnenlandsche opstanden der kleurlingen;...."(125) Dit wil sê waar administratiewe maatreëls ten opsigte van die Naturelle nie kon slaag nie, moes die kommandant met sy kommando burgers optree ten behoewe van binnelandse veiligheid - gewoonlik na 'n krygsraadvergadering waarby die landdros bygeroep is.(126)

Dit gaan ons nie hier om die militêre optrede van die Z.A.R. teen die Naturelle nie, maar wel om die meer administratiewe take ten opsigte van Naturellesake wat soms aan die kommandante opgedra is. Nietemin kan daar wel gelet word op 'n paar instansies van meer suiwer militêre optrede teen die stamme ten einde 'n vollediger beeld te hê van hierdie offisier.

So het die Krygsraad van Rustenburg byvoorbeeld besluit „dat een Exepeditie zal uittrekke tegens dien

---

(124) Staats Courant 2/4/48 : Instructie voor de Commandanten, art. 16. Vgl. art. 123 van die 1858 - Grondwet.

(125) Ibid art. 8.

(126) R. 309/51 : Notule van Krygsraadvergadering, Potchefstroom, 23/8/51. Vgl. Reyneke, p.105.

onrustwekkende stammen van de zyde van Marico. Zoo word de Commandanten en veldcornetten door deze gelast hun onderhorige op te roepen en den 25sten der aanstaande maand July precent te weezen op den plaats van H. Scheepers deze zyde de Marico ten einde den algemeene vyand tegen te gaan."[127] Dit na 'n verslag van Kommandant P.J.W. Schutte van Buffeldoorn aan die Kommandant-Generaal dat hy van veldkornette A. Coetzee en T. Pretorius verneem het dat die kaffers Marico wil binneval.[128]

So vind ons ook 'n aanmaning van Kommandant F.H. Geyser dat Sebitiela, Mphahlele, Kapella en Matlala samerotting beoog en die wapens wil opneem.[129] Op dieselfde dag stel Geyser sy kollega, die Kommandant van Waterberg in kennis van die dreigende onveiligheid.[130] Kommandant J.W. Viljoen het weer 'n kennisgewing uitgereik dat Setšhele en Sagoma onderling in oorlog is en dat op versoek van die twee stamhoofde blanke jagters uit die veld moet bly.[131]

Interessant egter is die losstaande administratiewe pligte wat van tyd tot tyd aan die kommandante opgedra is ten spyte van die feit dat sowel die landdros as die veldkornet daar was om die taak te vervul. En meer nog, in baie gevalle is die opdragte aan die kommandante ongetwyfeld 'n oor-

---

(127) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 3, p.270 : Notule van Krygsraadvergadering, Rustenburg, 8 Junie 1854. (R. 646/54).

(128) R. 699/54 : P.J.W. Schutte aan M.W. Pretorius ged. 13/10/54.

(129) R. 4502/61 : F.H. Geyser aan f. President ged. 17/7/61.

(130) R. 4501/61 : F.H. Geyser aan J.J. Viljoen ged. 17/7/61.

(131) Staats Courant No. 15, ged. 26/5/63 : Kennisgewing deur J.W. Viljoen, Comdt. Distr. Marico, ged. 27/4/63.

vleueling gewees van bestaande opdragte aan óf landdroste óf ander amptenare. Dit word byvoorbeeld voorgeskryf dat as die kommandant ouerlose Naturelle-kinders kry hy die saak „scherp en behoorlyk" moet ondersoek en dan sorg vir inboeking by die landdros.(132) Kommandant Jacobs is weer in 1853 saam met Kommandante-Generaal M.W. Pretorius en P.J. Potgieter na Mahura, nie alleen om vredesverdrae te sluit nie maar ook om vir hulle woonplaas-reëlings te tref.(133) In 1859 is dit deur die Uitvoerende Raad besluit „dat de Comds. gelaat worden toe te zien tot de verdeeling van kaffers zoo veel mogelyk."(134) Ook is besluit om „Cdt. Kruger stiptelijk orde te geven in elken wijk met de veldcornetten te regelen de orders van kaffers."(135) Verder ten opsigte van die verdeling van die stamme en die aanwys van woonplase is Kommandant Van Heerden van Potgietersrust se versoek dat Matlala in sy distrik behoort te ressorteer - dit is ook Matlala se wens.(136)

Ten slotte is daar 'n aantal spesifieke gevalle waar kommandante dit op hulle geneem het om op te tree, gevalle wat net sowel en liefs deur die landdros, sy ondergeskikte amptenaar, die veldkornet of the spesiale amptenaar, die Superintendent van Naturelle, behartig kon gewees het.

---

(132) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 1, p.140 : Volksraadvergadering, Lydenburg 20/5/50, art. 57. (E.V.R. 3)

(133) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 2, p.137 : Kommissieraadsitting te Rustenburg, 9/8/53. (E.V.R. 3.)

(134) U.R. 1A : U.R.B. 11/1/59, art. 4.

(135) U.R. 1A : U.R.B. 12/1/59, art. 19.

(136) R. 723/64 : W. van Heerden aan U.R. ged. 5/9/64.

Daar is die geval van Kommandant Geyser wat gerapporteer het oor pokke onder die Bantoe;[137] die geval waar dieselfde kommandant in opdrag van die Uitvoerende Raad (U.R.B. ged. 31/3/63) 'n saak teen Michael Buys ondersoek en verslag gedoen het;[138] die breedvoerige verslag van Kommandant van Heerden oor Naturellesake in Potgietersrust waarin hy meedeel dat die Bantoe onwillig is om te werk, nie verdeel wil word nie, nie pos wil dra nie en nie opgaaf wil betaal nie en dat Machem weier om hom aan die landswette te onderwerp;[139] die verslag van Kommandant J.J. Snyman van Pretoria oor onderhandelinge met stamhoofde Saul en September[140] en die verslag van Kommandant J.J. Viljoen oor Naturellesake in Marico.[141] Ten slotte is daar die pokke-proklamasie van 1863 wat stipuleer dat slegs met 'n pas uitgereik deur die kommandant van die distrik, die volk van 'n aantal genoemde stamhoofde die blanke gebiede mag binnekom. „Verder worden alle Commandante (en Veldcornette) gelast stiptelyk te zorgen dat deze Proclamatie ten strengste worde nagekomen."[142]

---

(137) R. 297/62 : F.H. Geyser aan f. President ged. 8/8/62.

(138) R. 253/63 : F.H. Geyser aan U.R. ged. 1/4/65.

(139) R. 905/64 : W. van Heerden aan F.H. Geyser ged. 15/10/64.

(140) R. 349/64 : f. Komdt. J.J. Snyman aan Gov. Sekr. ged. 15/6/64.

(141) R. 4520/61 : Komdt. J.J. Viljoen aan f. President ged. 25/7/61.

(142) Staats Courant No. 8, ged. 7/4/63, No. 9, ged. 14/4/63 en No. 10, ged. 21/4/63 : Proklamasie teen verspreiding van kinderpokke.

Dit kan geredelik verstaan word dat in 'n ylbewoonde land met baie verspreide Bantoe-stamme iedere persoon, veral persone van gesag verslag sal doen oor Naturellesake. Eweneens kan dit verstaan word dat in die tydsomstandighede elke persoon van gesag sal ingespan word teen die verspreiding van 'n gevreesde aansteeklike siekte soos pokke of andersyds teen die misbruike verbonde aan 'n stelsel soos die inboek van Bantoe-kinders.

Dit sou nie geregverdig wees om hier die kritiek te lewer dat die feit dat die kommandant hom ook soms met Naturellesake bemoei het, 'n bewys is van die wanordelike administrasie in die Z.A.R. nie. Eweneens raak geen beginselsaak gemoeid deur die paar instruksies aan kommandante ten opsigte van inboekelinge, passe en dies meer nie. Tewens uit die aard van sy plig ten opsigte van die binnelandse veiligheid was die verslae van die kommandant net soveel sy plig as dié van amptenare wat belas was met Naturelle-administrasie.

Soos in die begin aangedui gaan dit soms moeilik om militêre van administratiewe sake te skei wanneer dit by die Naturelle in die dae van die Republiek kom, temeer nog wanneer daar onderskei moet word tussen reëlings vir „binnelandse veiligheid" en Naturelle-administrasie! Die werksaamhede van die kommandant illustreer hierdie punt voldoende en gee ons 'n duidelik genoeg beeld van wat presies sy posisie in hierdie verband was.

--ooOoo--

## DIE VELDKORNET AS NATURELLESAKE-AMPTENAAR:

### Inleiding:

As die veldkornetsamptgesien word in die lig van huidige staatsadministratiewe praktyke, kan met veiligheid beweer word dat dit 'n onherhaalbare amp is. Die wyk was die uitgangspunt van die Republikeinse administrasie en in sy wyk was die veldkornet dié amptenaar, Hy was in 'n mate magistraat, vrederegter, polisiedienaar, bewaarder, publieke vervolger, geregsbode, werkverskaffings-beampte en Naturelle-kommissaris.

Waar die Kommandant-generaal, Kommandante en Landdroste nie so in die Naturel se midde gestaan het nie, daar het die veldkornet tussen hulle en die blankes gewoon en gewerk. Die Naturelle was grotendeels nog in stamme gegroepeer en het versprei oor die hele land gewoon en is derhalwe saam met die blankes in die wyke ingedeel. Die wyk het dus die grondslag van Naturellebeleid geword en die veldkornet het dus noodwendig uit die aard van die oorwig van die Bantoe se getalle, die vernaamste amptenaar in die Naturelle-administrasie van die Republiek geword en sou 'n vername rol speel in die ontwikkeling van 'n Naturellebeleid. In Naturellesake het die amp van veldkornet sy hoogste onafhanklike posisie bereik.(143)

Die wyk was natuurlik ook die uitgangspunt van die verdedigingstelsel van die Republiek en het geval onder 'n bepaalde distrik met 'n kommandant aan die hoof daarvan. Met die vestiging van die bevolking sou sowel die kommandant as sy veldkornette onder die landdros as administratiewe hoof van die

---

(143) Vgl. Van Jaarsveld, p.273.

distrik ressorteer.

Al die omskrewe werksaamhede van die veldkornet ten opsigte van Naturellesake toon aan oor watter groot magte hierdie amptenaar beskik het in die uitvoer van Naturelle-beleid en -administrasie. Reeds is daarop gewys dat die uitvoering van Naturelle-beleid berus het by die Kommandant-generaal, sy ondergeskikte offisiere, landdroste en spesiale Naturellesake-amptenare.

Vir die reëling van stambelange en rasse-verhoudinge was die Kommandant-generaal verantwoordelik gemaak asook vir enkele ander sake soos reeds gesien. Prakties egter het byna al die werksaamhede op die landdros, veldkornet en die paar spesiale amptenare neergekom met die oorwig aan die kant van die veldkornet.

In die uitvoering van sy burgerlike pligte het die veldkornet aan sy kommandant of die landdros van sy distrik gerapporteer of soms direk aan die Staatsekretaris, Uitvoerende Raad, President of Volksraad.

Vervolgens sal in nadere besonderhede gelet word op die werksaamhede van die veldkornette, nie alleen soos blyk uit die instruksies wat hul ontvang het nie maar ook uit opdragte ten opsigte van beleidsaangeleenthede soos arbeidsreëling, grond-toekenning, pas- en belasting-stelsels en beleid ten opsigte van vuurwapens, sendelinge en allerlei ander aangeleenthede.

## VELDKORNETINSTRUKSIES.

'n Dokument uit November 1841 omskrywe die instruksies aan 'n Potchefstroomse veldkornet as bekendmaker van raadsbesluite, beskermer van die vrede, vredemaker, stemopnemer, inspekteur van

plase en krygsman. Ook moes hy kafferrondlopery teengaan en hulle kontrakteer as werkvolk by die burgers.(144)

Saam met die Drie-en-Dertig Artikels (1844) word ook goedgekeur instruksies vir kommandante en veldkornette. Die veldkornette was onder andere belas met die wyksveiligheid deur rusverstoring, samerotting, vyandelikhede en die dra van wapens onder die Naturelle teen te gaan.

Voor 1858 het elk van die drie distrikte, tewete Magaliesberg-Potchefstroom, Zoutpansberg en Ohrigstad-Lydenburg feitlik hul eie veldkornet-instruksies gehad(145) maar dit ten spyt het hulle enerse militêre pligte gehad. Die landdroskorrespondensie van voor 1858 getuig egter ook daarvan dat die administratiewe werksaamhede van die veldkornette dieselfde was.(146)

In die konsepgrondwet van 1855 vind ons dat die veldkornet se pligte sou insluit: reëling van goeie verhoudinge tussen heer en diensbode, verdeling van kleurling-arbeiders, kontraktering van werkvolk en pasverlening.(147)

Die bepalinge van die veldkornet se werksaamhede in die afdeling „Over de Kleurlingen" soos vervat in sowel die 1855- as die 1857-konsepgrondwette is in die veldkornetinstruksies

---

(144) Instructie voor den Veltcornet P. Lendekwe, 26/11/41. Landd. Potch. I - By F.A.F. Wichmann, p.28. Volgens F.A. van Jaarsveld is hierdie dokument nie meer in die Argief te vinde nie. (p.209).

(145) Vgl. Van Jaarsveld, pp.209-11.

(146) T.a.p., p.211.

(147) R. 930/55 : Ontwerp van Wetten, Potchefstroom, 1/11/55.

geplaas sodat by die finale grondwet van 1858 hierdie afdeling oor die „kleurlinge" weggeval het en die veldkornetinstruksies goedgekeur deur die Volksraad op 17/9/58 teruggevind word in 'n „Bylae tot die Grondwet."(148)

Hierdie veldkornetinstruksies van 1858 is feitlik ook die eerste gesistematiseerde kode ten opsigte van Naturellesake in die Z.A.R. Dit was 'n kristallisering van die reeds bestaande beginsels soos daargestel deur die Volksraad en Krygsraad. In 1864 het 'n nuwe „Kafferwet" die lig gesien met meer volledig uitgewerkte instruksies aan die voldkornette oor Naturellesake.

Agt jaar tevore is daar in 'n memorie gevra dat „den veldcornets, zynde eerste in elk wyk, die moeten met genoegzamen instruktiën worden voorzien om in allen zaken die mogt voorkomen, weeten te handelen."(149)

ONVOORGESKREWE WERKSAAMHEDE.

Maar alle pligte kon onmoontlik voorgeskryf word en die veldkornette het dan ook velerlei take verrig sonder voorskrif. Uit eie beweging het sommige veldkornette stamhoofde besoek(150) en soms op eie houtjie met hul burgers vergaderings saam met stamhoofde gehou om oor vrede te praat.(151) Die stamhoofde aan die anderkant het heel dikwels ook hul bepaalde behoeftes of wense gehad wat hulle voor

---

(148) Locale Wetten, p.93 : V.R.B. 17/9/58, art. 19.

(149) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. I, p.300 : Memorie van Veldkornet F.G.A. Wolmarans, en 44 ander, Mooirivier, 28/2/1850.

(150) R. 1959/58 : Veld. J.W. Viljoen aan M.W. Pretorius, Marico, 14/3/58.

(151) R. 944/55 : Verslag van Veldk. J.W. Viljoen, Vergenoegd, 22/11/1855. Vgl. R. 1688/57 : Verslag van veldkornet H.J. van Staden ged. 27/8/57.

die regering wou lê soos byvoorbeeld toe Mareik se volk gevra het dat Mareik se seun tot Stamhoof verklaar moet word omdat Mareik dood is.(152) Soms is besoeke afgelê aan die veldkornet deur Bantoe, soos die geval hierbo en soms is deur middel van 'n sendeling briewe tot die veldkornet gerig. Sulke briewe is dan met 'n begeleidende verklaring van die veldkornet aan die regering gestuur. Hulle het die veldkornet feitlik as wykskaptein beskou en met hom onderhandel asof dit die regering was.(153)

Die veldkornette is dikwels gelas om stamhoofde op te roep tot vergaderings met die Uitvoerende Raad of Krygsraad.(154) So vroeg reeds as 1848 vind ons in die Volksraadsnotule die volgende:- „Ook is de leden eenparig van gevoelen dat Mapog en van zyn grootste Capitains met den volgend(e) vergadering tegenswoordig zyn zal. Zulks optedragen aan den Veldcornet P. Nel."(155)

By ander geleenthede weer is hulle deur die Krygsraad opgedra om onderhandelinge met spesifieke stamhoofde aan te knoop soos byvoorbeeld toe Carel Weyers opgedra is om met Mahura te gaan onderhandel.(156)

Allerlei ander handige inligting vir die regering is deur die veldkornette ingesamel. So het veldkornet Meyer eenkeer verslag gedoen oor die bewegings van Mahura, Maraguboes, Andries Makuza

(152) R. 679/54 : H.J. van Staden, Aaprivier, se verslag, ged. 8/9/54.

(153) Van Jaarsveld, p.292.

(154) Sien indrukwekkende bronnelys by Van Jaarsveld, p.234.

(155) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. I, p.84 : 20/9/48.

(156) R. 598/54 : Krygsraadnotule, ged. 6/1/54.

en ander.[157] By 'n vorige geleentheid is deur 'n ander veldkornet verslag gedoen dat Mswazi en Somcuba gaan oorlog maak.[158] Veldkornet Vorster het weer in 1861 aan Kommandant Geyser laat weet dat Matlala sy neerlaag by Blouberg gaan wreek en 'n aanval beplan.[159] Veldkornet Duvenage het eenkeer verslag gedoen oor sy verrigtinge by Madzhie (Katlagter), Makhado en ander stamhoofde,[160] terwyl S.J. Prinsloo rapporteer het oor steurnisse wat die volk veroorsaak.[161]

ARBEIDSREËLING:

Seker een van die bes omskryfde pligte van die veldkornet staan in verband met die reëling van arbeid sowel ten opsigte van plaasvolk en diensbodes as inboekelinge. Die sosiale struktuur van die Bantoe, waarvan een aspek was dat die vrou, en nie die man nie, moet werk vir die daaglikse lewensbehoeftes, is 'n feit wat die Boere nie onder die oë kon sien nie.

In Oktober 1848 skryf veldkornet P. Nel aan die Volksraad: „Myn heren en representente leden te Ohrigstad, Deze dient UEd. te envormeren

---

(157) R. 1975/58 : Verslag, ged. 13/3/58.

(158) R. 623/54 : Verslag van Veldk. J. van Wyk, 4/3/1854.

(159) R. 4448/61 : B.J. Vorster aan F.H. Geyser, ged. 31/6/61.

(160) R. 495/65 : Verslag van Abr. Duvenage, ged. 26/4/65.

(161) R. 1071/68 : S.J. Prinsloo aan f. President, ged. 15/8/68.

als dat de Kaffer Kaptyn Maleuw soo ondienstbaar en onwellig is als hy nog ooyt gewees is...."(162) Die ondiensbaarheid van die Bantoe was 'n doring in die oog van die boere en weldra moes die Volksraad besluit dat Naturelle wat onwillig was om plaasdiens te verrig 25 platriem-houe van die veldkornet moes kry!(163)

Om hierdie ondiensbaarheid meer konstruktief teë te gaan en om 'n einde aan die klagtes van die boere te maak is van tyd tot tyd maatreëls getref wat die veldkornet moes uitvoer.

In die eerste plaas moes die veldkornette sorg vir die eweredige verspreiding van volk tussen die wyke.(164) As twee veldkornette moeilikheid oor die verskuiwing van krale gekry het moes hulle na 'n hoër offisier gaan om die moeilikheid te besleg.(165) Daar was egter dié verdere bepaling dat krale nie sonder die volk se toestemming verskuif kon word nie.(166)

Genoegsame smaadhede is die veldkornet deur die publiek toegevoeg as hy nie volk gehad het vir die wyk nie,(167) en daar is by die regering

---

(162) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. I, p.261 : P. Nel aan Volksraad, Buffelsvaly den 1 October 1848.

(163) V.R.B. 22/1/1850, art. 34.

(164) R. 2965/59; R. 620/72 : J.G. Marais aan President, ged. 14/5/72 - hy slaag nie om „Makapaan" se volk vir die boere te kry nie.

(165) Van Jaarsveld, p.274.

(166) U.R. 2, U.R.B., ged. 18/11/68, art. 6 op p.781.

(167) R. 829/55 : H. Stroh aan U.R., 4/6/55; R. 3306/59 : James Moulder aan St. Schoeman, Nooitgedacht, 1/12/59.

aangedring dat die Bantoe onder 'n meer gereelde administrasie gebring moet word vir betere diensbaarheid.(168) Veldkornet Bodenstein het slegs 10 volk vir 130 boere gehad, Snyman 112 vir 118 boere en Stroh 35 vir sy hele wyk.(169) As gevolg van die tekort het die boere gedurig stamme of krale aangevra. Stroh, Veldkornet te Rustenburg, het in 1855 die Krygsraad gevra vir Rampet en Ramaimane se volk of Rankuyane se kraal.(170) Een kraal is hom toegestaan terwyl S.J.P. Kruger ook een kraal kon kry.(171) Was die Naturelle eenmaal in die wyk moes die veldkornet hulle so verdeel dat elke burger genoeg diensvolk kon kry. Elke boer was eintlik op 4 gesinne geregtig.(172)

Benewens hierdie sy van die saak was die veldkornet ook werkverskaffingsbeampte in die engere sin. „Besloten en over een gekomen dat de Veldcornets verplicht zal zyn de menschen in zyn wyk (zal) behulpzaam (te) zyn in het verkrygen van kaffers tot arbeid...."(173) In hierdie verband het veldkornet Van der Walt van Krokodilrivier 'n kontrak met stamhoof Seleka gemaak om die Vaalpenskaffers uit sy gebied te verwyder en in diens by boere te plaas.(174) Die volgende jaar word hy gemagtig om swerwende Bantoe te verdeel met dien verstande dat

---

(168) R. 620/64 : Burgermemorie van Utrecht, ged. 22/3/64.

(169) Van Jaarsveld, p.281.

(170) R. 829/55 : H. Stroh aan Krygsraad, ged. 4/6/55.

(171) R. 831/55 : Krygsraadvergadering van 7/6/55.

(172) Locale Wetten, p.99 : Instructiën voor de Veldcornet, 1858, art. 57.

(173) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. I, p.117 : Volksraadnotule 22/1/50, art. 34.

(174) R. 4181/60 : Kontrak tussen Seleka & die Vaalpenskaffers deur Veldkornet A.P. van der Walt, 10/12/60; R. 4183/60 : Verslag deur Veld. A.P. van der Walt oor Vaalpense se verplasing, 13/12/60.

weeskinders deur die landdros moet ingeboek word. Ook kon hy Vaalpenskaffers gaan haal en by boere onder kontrak plaas.(175)

Om hierdie taak van werkverskaffingsbeampte na behore te kon vervul is in die veldkornetinstruksies van 1858 opgeneem 'n artikel (art. 58) wat lui dat „de Veldcornetten zullen verpligt zijn om alle kafferkralen in hunne wijken op te nemen, hoeveel dienstbare mannelijke kaffers gevonden worden....."(176)

Hierdie instruksie het later 'n klousule in Wet 9 van 1870 geword.(177)

„Alle aanzoeken om kleurlingen in dienst te verkrijgen moeten gedaan worden door de blanke inwoners bij de Veldcornetten der afdeelingen waar die kleurlingen zijn, tot welke wijken de blanke inwoners ook mogen behooren."(178) Geen privaatman en selfs geen veldkornet het die reg gehad om 'n kaffer uit 'n wyk te gaan haal as hy nie tot daardie wyk behoort het nie.(179) Verder mog niemand met 'n stamhoof oor diensvolk of arbeidsak gaan onderhandel sonder goedkeuring van die Veldkornet nie, nog minder kon 'n dienskontrak so aangegaan word.(180) Verder word die kiem van die huidige arbeidsburostelsel

---

(175) R. 4397/61 : Missive van St. Schoeman aan A.P. van der Walt, Pretoria, 13/5/51.

(176) Locale Wetten, p.99 : Instructiën voor de Veldcornet, 1858, art. 58.

(177) Locale Wetten, p.383 : Wet 9/1870, art. 24.

(178) Locale Wetten, p.96 : Instructiën voor de Veldcornetten, 1858, art. 39.

(179) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 2, p.57 : Volksraadvergadering, Rustenburg, 17/3/52, art. 5.

(180) Locale Wetten, p.97 : Instructiën voor de Veldcornetten, 1858, art. 45.

terug gevind in hierdie wordingsjare van die Republiek toe onder andere bepaal is dat: „Ieder kleurling, die geen kaptein heeft wien hij ondergeschickt is, of aan wiens orders hy niet onderdanig wil zijn, zal, hetzij man of meid, zoodra hij of zij buiten vaste en voortdurende dienst is, en geen andere dienst weet te verkrijgen, zicht moeten aanmelden bij den Veldcornet der afdeeling, waaronder hij of zij zicht bevindt, ten einde door den Veldcornet eene dienst aangewezen te worden."(181)

Baie opmerklik is dit dat die regering gestaan het op geskrewe dienskontrakte. „De kleurlingen zullen door de inwoners onder contract moeten worden gehuurd, dit contract moet onderteekend en afgegeven worden door den Veldcornet der afdeeling. Die contracten zullen aldus ingerigt moeten worden:-

> Zij het kennelijk dat op heden, den .... dag der maand ......, des jaars 18....., voor mij, Veldcornet.......... is verschenen de burger .........., de (Hottentot, kaffer of vrijzwarte), .......... die verklaard zicht te hebben verbonden in dienst aan bovengenoemden comparant, voor den tyd van ........ voor de somma van .......... of kleedingstukken, of .... beesten, en meermelde comparant neem aan de genoemde betaling zonder korting aan meergemelde (Kaffer, Hottentot of vrijzwarte) te doen.
>
> (dag en datum als boven)
> (onderteekenning)"(182)

---

(181) Locale Wetten, p.97 : Instructiën voor de Veldcornetten, 1858, art. 45.

(182) Locale Wetten, p.98 : Instructiën voor de Veldcornetten, 1858, art. 56.

Indien die diensheer oortree in die kontrak kon die diensbode hom tot die Veldkornet wend[183] iets wat dan ook genoeg van gebruik gemaak is.[184] Paslose rondlopers kon ook by arrestasie aan boere toegesê word indien daar aansoekers was. Diesulkes is ook onder kontrak in diens geneem.[185] „Voorts word een ieder veltcornet ten stelligste gelas een waaksaam oog te houde dat gene mishandeling gepleegd word hoe ook genaamd met overeenkoms van deze artiekel, en indien de Veltkornet nalatig is, sal hy onderhevig zyn aan eenen boete van 5 Ryks. ende vervolgens verdubbelt."[186]

En asof die veldkornet nie genoeg te doen gehad het nie bepaal byvoorbeeld die „Algemeene Bepalingen en Regulatien voor het dorp Potchefstroom" dat elke persoon op die dorp nie meer as 5 Naturelle mag hê nie, dat hulle by die veldkornet onder kontrak moet wees en deur hom van 'n pas voorsien moet wees. En verder „de Veldcornetten worden verder gelast de ingezetenen van dit dorp met deze order bekend te maken, en voor de uitvoering derzelve gestrengelyk te waken." Die regulasies was „tot meerdere veiligheid en voorkoming van dievery!"[187]

Die veldkornet van Pretoria het die volgende jaar gevra vir 'n aantal Bantoe-gesinne vir die dorp

---

(183) Ibid. art. 42.

(184) Van Jaarsveld, p.283.

(185) Ibid.

(186) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 2, p.111 : Volksraadnotule, 14-24/3/1853, art. 77.

(187) Gouvernements Courant, No. 58, ged. 4/9/62.

waaruit posjongens, huisbediendes ens., getrek kan word.(188)

'n Ander aspek van Naturelle-arbeid waarop ons hier nie diep sal ingaan nie, is die kwessie van inboek van kinders by boere.

Die Z.A.R. was slawerny nie goedgesind nie en omdat hulle stelsel van inboeking die kritiek uitgelok het dat dit verbloemde slawerny was, was die maatreëls in hierdie verband - en in besonder die Apprentice Wet van 1851 - baie streng. In hierdie verband het landdros en veldkornet die pligte gedeel en het dit nie so swaar op die veldkornet geval nie.

Hierdie wet het onder andere bepaal dat elke houer van sodanige kind binne 8 dae skriftelik aan die landdros of veldkornet kennis moes gee van die wyse waarop hy die kind bekom het. Die veldkornet het self ook inboeking gedoen en sy lyste dan aan die landdros oorgedra vir inskrywing in die Apprentice-boek wat verpligtend was.(189)

Veldkornette moes alle aansoeke om inboeking noukeurig nagaan en „word verder aan de Veldcornets opgedragen een wakend oog over dusdaaniege schepseltjes te houden."(190) Dit het hulle dan ook gedoen.(191)

---

(188) R. 896/63 : C.F. Preller aan U.R., ged. Pretoria, 15/10/63.

(189) Van Jaarsveld, p.284.

(190) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 1, p.86 : Volksraadnotule, Ohrigstad, 7/10/48, art. 3. Vgl. Van Jaarsveld, p.213 en 285. Sien ook Staats Courant, No. 2, ged. 2/10/57.

(191) R. 2878/59 : Sarel Eloff aan President Pretorius, 7/6/59.

PASSE.

Hoofsaaklik om diensbaarheid te bevorder maar ook terwille van selfbeskerming; om veediefstal teë te gaan en om te verhinder dat diensbodes hulle diens verlaat, is die veldkornette reeds so vroeg soos 1841 gelas om toe te sien dat Naturelle nie doelloos rondloop nie en pas sal dra.[192]

Gedurende die jare hierna is pasregulasies in die lewe geroep wat 'n belangrike taak was vir veldkornette om uit te voer.[193]

Geen Naturel mag rondgeloop het as hy nie voorsien was van 'n pas nie en wel 'n pas afgegee en geteken deur die veldkornet van sy wyk.[194] Naturelle wat oor die landsgrense wou gaan moes eweneens 'n pas van die veldkornet hê.[195] Stamhoofde wat hulle onderdane met groepies vee deur die land wou laat trek kon dit slegs doen as hulle 'n pas van die veldkornet het.[196] Elke blanke was verplig volgens die wet van 1866 om enige Naturel wat sonder 'n pas van sy veldkornet, landdros, baas of sendeling buite sy woonwyk verkeer het, na die veldkornet te stuur waar dan na goeddunke met hom gehandel is; gewoonlik is hy „diensbaar" gemaak.

Ook kon geen Naturel die Transvaal verlaat

---

(192) U.R. 2, U.R.B. : ged. 22/7/65, art. 1.

(193) R. 226/50 is 'n voorbeeld van so 'n pas.

(194) Locale Wetten, p.96 : Instructiën voor de Veldcornetten, 1858, art. 37.

(195) Ibid, p.97, art. 46. Vgl. R. 4364/61.

(196) Ibid, p.96, art. 37.

het nie tensy hy 'n pas gehad het van die veldkornet van die wyk waar hy vandaan kom. Aan die anderkant kon geen Naturel die Republiek binnekom sonder 'n pas van sy opperhoof of sendeling nie: by sy aankoms moes hy hom by die veldkornet van die eerste wyk aanmeld wat hom dan van 'n nuwe pas voorsien het.(197)

Na 1870, moes die veldkornette lyste hou van die uitgereikte passe in terme van die nuwe Naturellewet van 1870. Hierdie maatreël is twee jaar later hersien en Wet 3 van 1872 het bepaal dat „Aan het einde van elke drie maanden zal ieder Veldcornet behoorlijk verslag moeten doen bij den Landdrost, van de gelden door hem ontvangen en de nog in handen zijnde passe en verantwoordelijk gehouden worden voor elke verloren pas."(198)

„De Landdrosten zullen behoorlijk, volgens bestaande wetten, aan den Ouditeur-Generaal maandelijks verslag doen van het aantal door hen of hunne Veldcornetten uitgereikte passen en de gelden bij den Thesourier-Generaal storten, met opgaaf van de nog in hun bezit zijnde passen."(199)

Die Veldkornet was verplig om teen die bepaalde betaling en vertoon van 'n dienskontrak, passe uit te reik en by versuim kon hy beboet word.(200)

---

(197) Naturellewet van 1866, art. 6.

(198) Locale Wetten, p.473 : Wet 3, van 1872, art. 7.

(199) Locale Wetten, p.474 : Wet 3 van 1872, art. 8.

(200) Ibid, art. 10.

Daar was ook ander dokumente wat deur veldkornette uitgereik is wat as passe bekend was, naamlik paase om op goewermentsgrond te gaan jag, vuurwapens te dra op reis ens.(201)

GRONDTOEKENNING.

Hoofsaaklik met die doel om arbeid byderhand te hê, het die boere van die Z.A.R. voorkeur gegee aan 'n lokasiestelsel. Stamme is derhalwe verdeel onder die veldkornetskappe ten einde die boere van arbeid te voorsien en andersins om die gevare wat groot samedrommings van Naturelle inhou uit die weg te ruim.(202) In die jaar 1852 is byvoorbeeld elf stamhoofde onder 8 veldkornetskappe verdeel en daarna het verdelinge en onder-verdelinge maar voortgegaan wanneer die geleentheid hom voordoen.(203)

„De gronden of plaatsen aan de Kafferstammen toegestaan tot hun verblijf, zullen aangewezen worden door de bevoegde magten. Aan de Veldcornetten zal overgelaten worden om naar zoodanige geschikte gronden uit te zien en daarvan rapport te maken aan hunne Landdrosten."(204)

In 1862 het veldkornet P.C. Minnaar 'n memorie by die Uitvoerende Raad ingedien waarin hy vra dat die plaas Rooiplaats vir gebruik deur Bantoe afgesonder word. Dit is goedgekeur deur die Uitvoerende Raad.(205) Veldkornet Swart van

---

(201) Vgl. R. 128/65 : Veldk. Coetzee aan President, ged. 4/12/65.

(202) Vgl. Van Jaarsveld, p.274.

(203) Vgl. R. 390/52 : Notule van Krygsraad-vergadering, Rustenburg, 19/3/52.

(204) Locale Wetten, p.97 : Instructiën voor de Veldcornetten, 1858, art. 50.

(205) U.R. 1A, U.R.B. Pretoria, 6/2/62, art. 8.

Marico het in 1866 'n plaas gevra vir Mabalane en Ramusiaan. Die Uitvoerende Raad het besluit om die eienaar van die plaas te vra of hy dit vir 'n ander sal ruil. Indien hy weier moes die veldkornet 'n ander plaas soek.(206) Veldkornet Riekert het weer aan die Staatsekretaris geskryf en hom meegedeel dat Salampe twee plase wil hê, tewete Buffelfontein van D. Malan en Rietfontei van W. Prinsloo.(207)

Verder moes die Veldkornet, wanneer die volk in sy wyk opeenhoop, hulle laat trek en wanneer 'n stamhoof en sy stam uit 'n wyk trek was die veldkornet verplig om hulle op 'n plek te plaas vanwaar hulle nie verdryf mog word nie en alwaar hulle sou kon bestaan. Trouens in 1851 al het die Krygsraad die veldkornette mag verleen om voorsiening te maak vir voldoende grond en weiveld vir die volk in hulle wyk solank laasgenoemde hulle rustig sou gedra.(208) Enige stamhoof wat 'n wyk wou verlaat kon dit alleen doen met die veldkornet se tussenkoms.(209)

BELASTING.

„Ik ben mede in het jaar 1849 door de Ed. Landdrost W.F. Versfeld gelast om den opgaaf van den

---

(206) U.R. 2, U.R.B. art. 43, ged. 9/2/66.

(207) R. 521/73 : Veldkornet S.S. Riekert aan S.S., 29/3/73. R. 522/73 : Kommandant S.J. Prinsloo en S.S. Riekert aan President, 29/3/73.

(208) R. 352/51 : Krygsraadbesluit, Rustenburg, ged. 10/12/51.

(209) R. 390/52 : Krygsraadbesluit art. 11, ged. 29/7/52.

Kaffer Kapityn Sinkoeba (dit is Somcuba) in tevorderen. Hieraan heb ik voldoen en de gezegde opgaaf aan den genoemde Landdrost afgegeven," skryf Veldkornet J.M. de Beer.[210] En sos hy het menig ander veldkornet nog hierdie sy van Naturelle-administrasie ook moes behartig. Later is daar darem die toegewing gemaak dat hulle 5% van die opbrengs kon kry.[211]

Belastinggaarding was, soos ons reeds gesien het, die taak van die landdros maar dit was binne sy mag om dit aan die veldkornet op te dra. In een geval waar die landdros nie die belastinggaarding aan die veldkornette opgedra het nie, is 'n versoek aan die Uitvoerende Raad gerig dat hulle en nie die landdros nie, die belasting moet in „daar wij zoo doende naar onze beschouwing, de burgers ook beter met dienstvolk kunnen voorzien door dat wij de Kaffers dan beter bekend worden."[212]

Soos met ander aangeleenthede het ook die inning van belasting meer en meer gesistematiseerd geraak en reeds in 1866 het die Uitvoerende Raad ten opsigte van Naturelle-belasting besluit dat „Elke veldcornet wordt verpligt gehouden eene naauwkeurige lijst te maken van alle kaffers welke in hulle wijken wonen, met naam en toenaam van de kapiteins tot aan den privaten kaffers."[213] Dan moes daar van hut tot hut gegaan word, kwitansies uitgereik word en aantekening gehou word van al die gelde vir inlewering by die landdros.[214]

---

(210) R. 713/54 : Verslag van 1847 deur J.M. de Beer, ged. 6/11/54.

(211) Naturellewet van 1870, art. 18.

(212) R. 77/72 : Versoek van 4 veldkornette van Rustenburgdistrik aan President en U.R., Januarie 1872.

(213) U.R. 2, U.R.B. art. 1 : ged. 2/8/66.

(214) Locale Wetten, p.382 : Wet 9 van 1870, arts. 19 en 24.

Hierdie taak kon die veldkornet nie oral na wense uitvoer nie, deels vanweë die groot omvang daarvan en deels vanweë die onwilligheid van die Naturelle om belasting te betaal. Vir die jaar 1867 byvoorbeeld is geen belastings geïn nie as gevolg van die landswye onluste en vir die volgende jaar is £1,500 verwag en £3.5.9 geïn.(215)

DIVERSE TAKE.

Benewens genoemde pligte wat op die skouers van die veldkornet gerus het was daar nog verskeie ander wat nou verband gehou het met die beheer van die Naturelle waaraan die veldkornette veel tyd bestee het.

Daar was byvoorbeeld die kwessie van die toelating van sendelinge onder die Bantoe. „De kapiteins mogen geen zendelingen in hun midden toelaten, zonder daartoe vooraf toestemming gevraagd en verkregen te hebben van den Veldcornet nadat deze de Uitvoerende Raad daarover geraadpleegd heeft."(216)

Dan was daar andersyds die kwessie van „den handel met de aan deze Republiek ondergeschikte Kafferstammen" wat bepaal het dat die veldkornet moet sertifiseer dat die aansoeker van 'n handelslisensie „een perzoon is, die in zoodanigen handel kan worden vertrouwd;....."(217)

---

(215) Van Jaarsveld, p.287.

(216) Locale Wetten, p.96 : Instructiën voor de Veldcornetten, 1858, art. 38.

(217) Staats Courant No. 46 van 8/10/58.
No. 47 van 22/10/58.
No. 48 van 29/10/58.

Die uitvoering van instruksies ten opsigte van vuurwapens onder die Naturelle was 'n groot taak wat op die veldkornet gewag het. So vroeg as 1844 het die veldkornette al instruksies in hierdie verband gekry. In 1846 is besluit dat indien iemand 'n gewapende Naturel teëkom hy hom na die Veldkornet moes neem vir 'n pak slae.(218) Herhaaldelik daarna is aan die veldkornette opgedra om op te tree teen Naturelle wat wapens besit. Veldkornet Porter is byvoorbeeld opgedra om vee en gewere af te neem en geweld met geweld te ontmoet.(219)

Die wet van 1870 het neergelê dat 'n Naturel 'n permit van sy stamhoof of sendeling moes hê as hy gewapen met 'n geweer wil rondloop. Hy moes sy permit aan die veldkornet gaan toon wat dan aan hom 'n ander permit uitgereik het.(220)

Soms moes veldkornette ekspedisies onderneem teen stamhoofde wat in besit van gewere was. Veldkornet van Dyk het eenkeer rapporteer dat daar gewere en perde by Mankopane, Ramphelane, Maleo en Mswzi is.(221) Op 'n ekspedisie na Maleo is 124 gewere gekry en afgeneem.(222)

Behalwe die Naturelle binne die Z.A.R. was daar die groter stamme op die grense met wie die veldkornette

---

(218) Van Jaarsveld, p.212.
(219) U.R. 2 : U.R.B. art. 1, ged. 15/6/66.
(220) Naturellewet van 1870, art. 10.
(221) R. 742/54 : J. van Dyk aan Kommdt.-Genl., Onspoed, 26/12/54.
(222) Van Jaarsveld, p.279.

in verbinding gestaan het. Reeds is daarop gewys dat deur gedurige kontak hulle dikwels goeie en positiewe invloed uitgeoefen het om vyandelikhede af te weer en waar hulle nie invloed kon uitoefen nie het hulle in elk geval op hoogte van sake gebly. Die grensveldkornet in besonder was dus grenswag en diplomatieke beampte ten spyte van sy opdrag om „gedurig patrouïlles (uit te zenden) om te trachten alle zodanige kaffers (d.w.s., kaffers van oor die grens wat trag om die Republiek binne te trek) optesporen of uittevinden en gevangen te nemen of te dooden als omstandigheden mogte noodzakelyk maken....."(223)

Die grensveldkornet het 'n verantwoordlike en moeilike taak gehad om gedurig op hoogte te bly met die bedoelinge van die aangrensende stamme. Om hierin te slaag het hulle gebruik gemaak van spioene en jag-geselskappe en het self oor die grens gegaan om stamhoofde te spreek of hulle gevoelens te pols.(224)

Setšhele het in 'n brief aan M.W. Pretorius dan ook kon getuig „Veelmaal is Jan Viljoen tot my gekomen....."(225)

Die kennis so opgedoen is in hul verslae oorgedra aan die Uitvoerende Raad, Kommandant-

---

(223) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 2, p.349 : Verslag van Krygsraadvergadering, 18/9/52. (V.R. 226/52)

(224) Van Jaarsveld, pp. 230/231.

(225) R. 853/55 : Setšhele aan M.W. Pretorius, ged. 1/7/55.

generaal of landdroste. Veldkornet Jan Viljoen kon in rustige tye rapporteer: „Het is hier nog regt rustig en stil onder alle de omleggende stammen."(226) By 'n vorige geleentheid het hy rapporteer „het is niet langer veilig by Sogoma en Mapela."(227)

Verder was daar gedurig verslae oor die verhoudinge van die Bantoe onderling soos die verslag aan die President wat gelui het: „de naties verwag dat Silkaats op Sogoma sal aanval".... „Mangwadoes (d.i. die Mmangwatostam) veg nog onder mekaar"..... „Wat Mahopie en Magatha aangaat, is nog op hunne plaatzen"...... „Segelie maakt klaar om na Mapela te rijsen."(228)

Wat ookal die taak of instruksie was, die veldkornette het in hul verslae die ware toestande weerspieël wat geheers het. Eers moes hierdie verslae elke twee maande aan die landdros gestuur word(229) maar volgens die grondwet van 1858 (art. 10) elke drie maande behalwe spesiale verslae oor spesiale sake.(230)

Hierdie gewone kwartaalverslae van die veldkornette sou nooit op dowe ore val nie. Soms is as gevolg van 'n verslag 'n kommando uitgestuur en

---

(226) R. 1166/56 : Landdros van Rustenburg aan Kommdt-Genl. Pretorius, 5/8/56 : Vgl. R. 737/54 : Jan Viljoen aan Veldkornet te Marico, ged. 10/12/54. R. 1205/56 : Jan Viljoen se verslag, ged. 26/9/56.

(227) R. 1188/56 : J.W. Viljoen aan President, Klein Marico, 5/9/56.

(228) R. 2207/58 : Veldk. Coetzee aan President, Hartebeesfontein, 21/7/58. : R. 3192/59 : J.W. Viljoen aan President, Marico, 24/10/59. : R. 537/53 : J. Viljoen aan President, Rietvlei, 23/5/53. Vgl. 737/54 : Veldk. J.W. Viljoen aan Komdt. Kruger, Marico, 10/12/54. R. 755/55 : Verslag van Veldk. Viljoen, Marico, 23/1/55. : R . 947/55 : J.W. Viljoen aan Kommdt.-Genl., Marico, 7/12/55. : R. 988/56 : Veldk. J.W. Viljoen aan Pres., Marico, 21/2/56.

(229) Locale Wetten, p.50.

(230) Locale Wetten, p.90 : Instructiën voor de Veldcornetten, 1858, art. 19.

soms is 'n gerusstellende verslag gedoen deur die President self. 'n Verslag van Veldkornet P. Minnaar oor 'n sameswering wat hy onder 'n paar stamhoofde ontdek het, het gelei tot 'n kommando teen Maloka, Zambok en andere.(231) Oor sulke rapporte het M.W. Pretorius gesê: „Ik (zal) echter niet gedoogen dat wilde Barbaren over mijn landgenooten......triumfeere."(232)

Die jaar 1859 was 'n betreklike stil jaar en die President kon op grond van die veldkornet-verslae (en andere) aan die Volksraad sê: „De omliggende en onder ons wonende Kaffer-stammen zijn rustig. Verscheidene opperhoofden dier stammen bieden vrede en onderwerping aan."(233)

Die werksaamhede van die veldkornet was baie groot in verskeidenheid. Selfs ten opsigte van Naturelle-administrasie - die een aspek wat ons nagegaan het - skyn dit oorweldigend te wees en kan 'n mens nie anders as om tot die slotsom te kom dat dit 'n veeleisende en ondankbare werk was nie. Maar die veldkornette het dit gedoen tesame met al die ander pligte teenoor die blanke gemeenskap en ons respek vir hulle afgedwing.

Hulle het in 'n tyd van hul eie geleef en in omstandighede waarin ons ons moeilik kan indink en tog het hulle die fondamente van ons beheer-stelsels stewig en heg gelê.

---

(231) Van Jaarsveld, p.235.
(232) R. 1677/57 : Pres. Pretorius aan Komdt. J.J. Viljoen, Potchefstroom, 13/8/57.
(233) R. 3088/59 : President se Verslag aan Volksraad, ged. 12/9/59, art. 5.

Op een geleentheid het weliswaar selfs 'n Paul Kruger gemurmureer oor die vele werksaamhede van die veldkornette,(234) Landdros C. Mol was kwaad omdat die veldkornette, „zich het beheer der Kaffers.... aanmatige....."(235) en Veldkornet A.P. Gouws van Wakkerstroom het weer beswaar gemaak dat Landdros O'Reilly „zich met kafferzaken in laat en bemoeit..."(236)

Daar was tye van ontevredenheid en struweling onder enkelinge, daar was diegene wat nie kon of wou dien nie maar in sy groot geheel gesien was dit die puikste groep burgers van die Z.A.R.

---

(234) Van Jaarsveld, p.217.

(235) U.R. 2 : U.R.B. 25/1/67, art. 37.

(236) U.R. 2 : U.R.B. 15/2/68, art. 3.
Brief ged. 14/2/68 en bylae.

## DIE ROL VAN DIE BUYS-BASTERS.

Hoewel die gedagte om in digbevolkte Bantoe-gebiede aparte amptenare te hê vir doeleindes van Naturelle-administrasie eers in 1859 met João Albasini se aanstelling in Zoutpansberg begin ontplooi het, het blankes soos W.C. Harris, dr. A. Smith en Thomas Baines reeds sedert 1830 gebruik gemaak van die Buys-Basters as tussengangers en tolke by die Bantoe.(1)

Die Buys-basters is afstammelinge van Coenraad de Buijs, 'n agter-kleinseun van 'n Franse Hugenoot wat sedert omstreeks 1782 (toe hy 21 jaar oud was) geleidelik verkaffer het.(2) Hy het 'n Hottentotmeid (Maria) vir vrou gehad, was 'n ruk getroud (op Bantoe-wyse) met Ngqika (Gaika) se moeder(3) en het ten minste twee ander Bantoe-vroue gehad waarvan een die naam Elizabeth gedra het.(4) Sedert sy vroeë twintigerjare het Buys by Xhosa- en ander stamme gebly tot 1803. Vanaf 1803 tot 1813 het hy hom probeer rehabiliteer maar nie daarin geslaag nie. In 1813, op 52 jarige ouderdom, verlaat hy die Kaapkolonie om 'n tuiste in die Noorde te soek.(5) Teen 1821 was hy by die Mmangwato in Noord-Bechuanaland en waarskynlik so ver oos as Blouberg in Noord-wes Transvaal.(6)

---

(1) Schoeman, A.E. : Coenraad de Buys - The first Transvaler, p.100.

(2) Sy oudste dogter by die Hottentotmeid, Maria, was in 1801, 18 jaar oud. (Schoeman, p.54.)

(3) Schoeman, p.53.

(4) Schoeman, p.83.

(5) Schoeman, p.83.

(6) Schoeman, pp.98-99.

Etlike(7) van Coenraad de Buijs se kinders het hom op sy trek vergesel, maar waarskynlik net een van sy vrouens - volgens Sarah G. Millin, die Hottentot-meid, Maria.(8)

Die kinders wie se name meeste teëgekom word in die geskiedenis van die Transvaal was Baba,(9) Doris,(10) Gabriël en Michael.(11) Baba was in 1830 tolk by Mzilikazi vir die reisiger W.C. Harris.(12)

Doris, Gabriël en Michael is ook sporadies deur reisigers gebruik as tolke, gidse en tussengangers by die Bantoe. Louis Trichardt het die Buyse aangetref in die omgewing van Blouberg naby die Vendastamhoof Ramabulane (Rossetoe) se stat in 1836.(13) In sy „Dagboek" word herhaalde kere melding gemaak van Doris en Gabriël Buys. Gabriël is op 11 Mei 1837 deur Trichardt na Lourenco Marques gestuur en het op 6/8/37 eers teruggekeer.(14)

---

(7) Volgens Theal IV p.475 het Buys net twee seuns gehad nl., Gabriël en Michael maar dit is nie korrek nie soos weldra sal blyk.

(8) Millin, p.215. Vgl. Schoeman, p.99.

(9) Kind by Mzilikasi se suster of niggie (Genetica : Nederlandsch Tijdschrift voor Erfelijkheids- en Afstammingsleer, 10e Deel, p.187.) : Millin, p.215.

(10) Kind by Maria (Millin, p.215)

(11) Kinders by 'n Bantoe-vrou (Millin, p.215.)

(12) Genetica, p.187; Schoeman, p.100

(13) Dagboek van Trichardt, p.8; Genetica, p.182.

(14) Ibid, pp.86 en 155 resp.

Doris het by Trichardt gebly, hom op hoogte van sake by die stamhoofde gehou, gejag, getolk en allerlei los take in die kamp verrig.[15]

Toe Gabriël in Augustus 1837 terugkeer het Trichardt klaargemaak om verder te trek. Hy het reeds op 24/6/37 aangeteken dat hy „Doors gaarne meede wil hebben om een goede tolk te hebben" en toe hy op die punt staan om te trek het hy Doris dan ook gevra om saam te gaan[16] maar skynbaar het die Buyse verkies om agter te bly want geen verdere melding word van hulle gemaak nie.[17]

Uit Trichardt se dagboek leer ons twee dinge omtrent Doris Buys, nl., dat hy moontlik 'n onrusstoker was,[18] dat hy in trane kon uitbars en 'n baie patetiese figuur slaan as hy berispe en gestraf word[19] en tweedens dat die Bantoe hom gevrees het.[20]

Na Trichardt se vertrek het die Venda sake begin warm maak vir die Buyse en hulle het getrek tot naby die huidige Warmbad en hulle ingegrawe op Buyskop alwaar hulle Matabele-aanslae suksesvol afgeweer het.[21]

In hierdie geweste het Potgieter en sy mense hulle omstreeks 1840 aangetref. Bronkhorst en Potgieter het hulle trouens reeds in Junie 1836 op 'n verkenningstog na die Noorde ontmoet en hulle was dus nie onbekendes nie.[22] Gabriël en Doris is daarna deur Potgieter gebruik as tolke en tussengangers by die Bantoe.[23]

---

(15) Ibid. pp. 12, 61, 70, 74 ens.
(16) Ibid. p.159.
(17) Genetica, p.183.
(18) Dagboek van Louis Trichardt, p.53 en p.105.
(19) Ibid. p.105.
(20) Ibid. p.105.
(21) Genetica, p.188.
(22) Ibid. p.182.
(23) Ibid. p.188.

Doris Buys het Potgieter vergesel na Ohrigstad[(24)] terwyl Gabriël en Michael waaskynlik terug is na Zoutpansberg want hier word hulle 'n paar jaar later weer aangetref.

Net soos Louis Trichardt van die gedagte gehou het om die Buyse te gebruik in verband met Naturellesake, so het Potgieter ook die gedagte voorgestaan. In 1841 skryf hy aan Andries Pretorius: „Nu moet ik UWed. melde dat Buis van Zoutpansberg by my geweest is voor 10 da(gen) en heef my berigt als dat hy Mazelekatze aan de Noorde kant heef uitgevonde, en een gro(o)t gedeelte van Dingaans volk aan de Oost zyde die hy zal aanwyzen...... Ik gevoel dat hy groote nut op onze grenze met de zwarte natien zal zyn, terwyl hy alle tale magtig is."[(25)]

Meer uit 'n kontak- as administratiewe-oogpunt het Potgieter 'n goeie voorstel gemaak: Nie alleen was die Buyse al sedert omtrent 1818[(26)] benoorde die Vaalrivier nie, maar hulle was ingetrou onder verskillende stamme in Transvaal en was die tale magtig.

In 1845 tref ons Doris Buys in Ohrigstad aan waar hy optree as tolk.[(27)] Die volgende jaar klaag Piet van der Westhuizen dat „hy, Buis, zich bemoeiende met die zaken der burgers;...." en word Buys gewaarsku om hom te gedra.[(28)]

---

(24) R. 137.b./48; Voortrekkerargiefstukke, p.308.

(25) R. 84/41 : Brief van Potgieter aan Pretorius, Potchefstroom, 28/8/41; Voortrekkerargiefstukke, p.138.

(26) Schoeman, p.95.

(27) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 1, p.23 : V.R.N., Ohrigstad, 8/10/45, art.1.

(28) Ibid., pp.30-31 : V.R.N., Ohrigstad, 22/1/46, art. 5.

In Mei 1846 verskyn Buys voor die Volksraad en doen verslag van sy besoek aan Sekwati i.v.m., die grond wat Potgieter van Sekwati wou ruil. (Buys was deur Potgieter na Sekwati gestuur).(29)

In 1846 word Buys deur A.J. de Lange beskuldig dat hy „van onderscheidene capitains" beeste sou verkry het vir Potgieter.(30) Vroeg die volgende jaar egter verklaar Buys dat hy „geheel van den voormaliege Commt. Potgieter hebben afgezien" en spreek die wens uit om verblyf onder die Lydenburgers op te neem. Die versoek is toegestaan en 'n plaas is aan Buys toegeken wat hy kon bewoon sodra hy veilig geag word deur die Raad. Intussen sou hy die beskerming van die Raad geniet,(31) maar hy mag nie geweer dra nie.(32)

Twee jaar later, in 1849, nadat Buys vir 'n goeie drie jaar in Oos-Transvaal was en goed bekend moes gewees het, besluit die Volksraad om beter gebruik van Buys te maak en word hy „aangesteld als Opperhoofd over alle de kaffers in so verre onse lemieten gaat, eksep na de kant van Zoutpansberg onbepaald, dat is aan hem gelaaten te gaan zo verre hy kans ziet; overigens blyft hy voor zyne verrigtingen verantwoordelijk by die Raad."(33)

---

(29) Ibid., p.50 : V.R.N., Ohrigstad, 15/5/46, art. 1.

(30) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 1, p.58 : Ekstra vergadering deur Landdros opgeroep, Ohrigstad, 10/12/46, art. 6.

(31) Ibid., p.63 : V.R.N., Ohrigstad, 16/3/47, art. 4.

(32) Ibid., p.65 : V.R.N. Ohrigstad, 16/3/47, art. 10.

(33) Ibid., p.93 : V.R.N. Ohrigstad, 7/3/49, art. 5. Vgl. ad. R. 169a/49 : Publieke Bekendmaking, Ohrigstad, 8/3/49.

Na aanleiding van 'n memorie van Veldkornet P. Nel oor Mabhoho se brutaliteit(34) doen „Doris Buys, Captyn van de kaffers" verslag oor verskeie ander stamhoofde soos Sekwati, Malitze e.a., en ontlok van die Raad die volgende kommentaar: „Order der Raad aan Buys dat hy aan geen mensch behoef te steur aangaande kaffers en hy hom volgens kaffer wet zal behandelen volgens besluit van de Raad."(35)

Skaars twee maande later egter besluit die Raad „op zekere gerugtens zicht alhier verspreid wegens gerugten van kaffers, om Doris Buys opteroep prezent te zyn op Woensdag den 5d. December...."(36)

Op 6 Desember 1849 het Buys voor die Raad verslag gedoen oor verskeie sake en o.a., geklaag dat W. Neethling aan 'n ander Bantoe sou gesê het „dat hier geen mensch is die Buis tot kapityn kan maken en dat hy niets is. Hy is zoo als de gras en hy staat op een puntje of takkie en hoeft niet te horen wat hy zegt;" Hy het verder vir die ander man gesê: „Komt na myn, ik ben een ryk man en zal u klederen geven; Buis heeft niets en is een kaffer."(37) Die saak is uitgestel en in Januarie 1850 is besluit dat Buys in sy pos sal bly tot hy verslag gedoen het van sy werk.(38)

In Maart 1850 ontvang die Raad 'n brief van die Goewerneur van Mosambiek, J.C. de Andradez, wat Buys aankla van moord op 6 handelskaffers en van diefstal van hulle goedere. Behandeling van die brief is

---

(34) S.A. Argiefstukke, Transvaal, No. 1, p.103 : V.R.N. Krugerspos, 19/9/49, art. 14.

(35) Ibid., p.105 : V.R.N., Krugerspos, 20/9/49, art. 23a.

(36) Ibid., p.109 : Provisionele sitting te Krugerspos, 29/11/49.

(37) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 1, pp.110-111 : Provisionele sitting, Krugerspos, 6/12/49.

(38) Ibid., p.119 : V.R.N. Potchefstroom, 23/1/50, art. 46.

egter uitgestel daar nog „verscheije klagtes tegen Buis angekoomen is" en T. Joubert word opgedra om „gemelde Buis aan te zeggen hem niet verder te bemoeijen met zyn aanstelling, die door de Volks Raad hem opgedraag is, tot de volgende zitting zyn verantwoorden te doen".(39) Die Raad besluit „Dat Doris Buis niet langer zal zyn opperhoofd of Groote Kapityn over allen kaffers, gelyk hy volgens Raadsbesluit van 8 Maart 1849 gemaakt en aangesteld was, maar zal hy van heden af buiten dien betrekking zyn...." Die stamme egter wat hom wou erken kon dit doen maar Buys mog nie aanhangers werf onder die stamme in Portugese gebied nie. „Dit besluit is genomen niet op de beschuldiging tegen Buis dat hy 6 kaffers van Senhor Boda Cassima zoude vermoord hebben, aan welke misdaad hy ..... na verhooren ......geheel onschuldig bevonder is, maar is hy op eigen aandrang en goedvinden van den Ed. Raad onder den Kommandant gesteld".(40)

Drie maande later klaag die Portugese goewerneur weer oor Buis en die Volksraad onderneem om hom te vermaan.(41)

Potgieter en Trichardt het gemeen die Buyse kon goed gebruik word maar Landdros W.F. Versfeld het gesê: „volgens myn opine als Buis langer in die betrekking blyft, zal het niet ophouden (d.i. die moorde) en de grootste onaangenaamheden zal er door ontstaan, want hy gaat zelfs tot in de Portugeesche gronden om te vorderen...."(42) W.H. Neethling, die man teen wie

---

(39) Ibid., pp.122-123 : Kommissieraadsvergadering, Krugerspos, 6/3/50, art. 2.

(40) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 1, pp.133-134 : Volksraadvergadering, Lydenburg, 24/5/50, art. 35.

(41) Ibid., p.142 : Kommissieraadsvergadering, Ohrigstad, 24/8/50. (Vyfde klagte van Goewerneur van Mosambiek).

(42) Ibid., p.290 : W.F. Versfeld, Krugerspos aan Volksraad, 27/12/49 (V.R. 83/49.)

Buys gekla het, en 17 ander waaronder J.J. Malan en J.M. de Beer (Later Volksraadslede), J. Albasini (later Superintendent) en andere het net voor die sitting van 24 Mei 1850 'n sterk memorie aan die Raad gerig vir Buys se ontslag.(43) Buys op sy beurt het gekla oor Johannes Steyn wat hom verkul het,(44) oor Neethling(45) en oor sy eie misrabele toestand.(46)

Alles inagnemende het die Raad miskien wys gehandel om hul eksperiment met Buys so spoedig doenlik te beëindig op die wyse waarop hulle dit gedoen het.

Van Doris Buys kon niks verder in die onderhawige verband opgespoor word nie en dit word beweer dat hy voor 1865 te Ohrigstad oorlede is.(47) (D.w.s., toe hy reeds naby die 80 jaar oud was.)

In teenstelling met Doris Buys wat skynbaar sy aanhang in die Oos-Transvaalse laeveld gehad het en maar arm was, het Gabriël Buys 'n kraal van sy eie gehad in die Zoutpansberge naby Blouberg.(48) Hy was 8 gewere toegelaat(49) en was ongetwyfeld diep in die sestig toe hy op 12/12/55 oorlede is.(50) Behalwe vir private dienste aan Trichardt en Potgieter, was hy nie gebruik i.v.m., Naturellesake nie.

---

(43) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 1, p.322 : Memorie van W.H. Neethling en 17 ander, Lydenburg, 21/5/50 aan die Volksraad. (V.R. 114/50.)

(44) Ibid., p.245 : Buys aan Volksraad, Ohrigstad, 11/1/48. (V.R. 39/48.)

(45) Ibid., p.326 : Neethling aan Volksraad, Treurruvuer, 20/8/50. (V.R. 120/50.) (Buys het sy saak teen Neethling gewen.)

(46) Ibid., p.250 : Buys aan Volksraad, Ohrigstad 3/2/48.

(47) Genetica, p.190.

(48) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 2, p.473 : Verslag van Kommandant-generaal P.J. Potgieter ged. 19/9/53, art. 1 (V.R. 337/53.)

(49) R. 765/55 : Notule van Publieke Byeenkoms, Zoutpansberg, 19/2/55.

(50) R. 995/56 : Verslag van J.H. Jacobs aan Kommandant-generaal St. Schoeman ged. 29/2/56. Die bewering in Genetica (p.190) dat Gabriël vergiftig is skyn nie korrek te wees in die lig van hierdie dokument nie.

Michael Buys, sy jonger broer, is in sy plek gekies as Kaptein op 17/12/55 op 'n byeenkoms wat byeengeroep is deur die kommandant.(51)

Michael Buys het egter 'n rol op 'n vaster voet as Doris Buys gespeel.

Die Zoutpansbergers het reeds in Februarie 1855 begin om die Naturellekapteins belastingpligtig te maak. Op 27 Februarie 1855 is te Schoemansdal besluit om 38 stamhoofde te belas en dat Michael Buys die opgaaf sou invorder. Ingevorderde belasting in die vorm van beeste, skape, bokke, pikke, tiervelle, olifantstande en koperstawe sou deur ene Anthonie Fick per publieke veiling verkoop word.(52) Buys het hierdie taak alleen behartig tot 1859 toe Joâo Albasini met 'n soortgelyke taak belas is uit hoofde van die feit dat die gebied te groot was vir Buys om alleen te hanteer.

In 1863 verskyn Michael Buys voor 'n Kommissie bestaande uit Geyser, Jacobs en La Grange en deel hulle mee dat hy 3 keer opgaaf ingevorder het. Die eerste keer het hy omtrent 200 bokke, 300 pikke, 5 olifantstande en nog 'n klompie bokke en pikke ingevorder. Die tweede keer 200 bokke, 100 skape, 20 pikke en 4 olifantstande. Die derde keer slegs 8 beeste en 10 skape. St. Schoeman het hom toe ontslaan.(53)

---

(51) Ibid. Gabriël se seun was nog nie mondig nie en Michael sou vir hom ageer maar op 19/5/59 U.R. 1A : U.R.B. 19/5/59, art. 3.) het Michael nog steeds „ageer" en was tewens beskou as „kafferopperhoof"! Vgl. Genetica, p.190.

(52) R. 774/55 : Besluite van vergadering van St. Schoeman e.a., Zoutpansberg, 27/2/55.

(53) De Vaal Argiefjaarboek, 1953, I, p.64.

Buys se diens is blykbaar as bevredigend beskou deur die kommissie want in 1863 is sy posisie hersien en vyf diensvoorwaardes is neergelê tewete:

1. Buys se 9 Naturelle (skynbaar stamhoofde) moet in sy gebied bly en hom behulpsaam wees met invordering van belasting.
2. Die „Goewermentsvolk" mag deur Buys gebruik word ten opsigte van invordering van belasting.
3. Buys sal aan die Landdros verantwoordelik wees behalwe in krygsake wanneer hy onder die Kommandant en veldkornet sal val.
4. „Roerende waarde, dat is te zeggen Bokken, Schapen, Beesten, enz." moet deur die Landdros verkoop word terwyl „onroerende goederen zoo als ivoor, pikken, enz." deur die Uitvoerende Raad gehaal sal word by Buys self. Geen ander persoon mag hom in Buys se distrik inmeng nie en alle ander kaffersake sou deur die Landdros hanteer word.(54)

In 1864 word Michael Buys se naam enkel [illegible], genoem i.v.m. die aanval wat hy en 'n ene Tromp op Davhana gemaak het.(55) Teen hierdie tyd was Michael, wat voor 1803 gebore(56) is, reeds 'n ou man en met die aanstellings van Albasini, Vercueil en later St. Schoeman is dit te begrype dat hy onooglopend van die toneel sou verdwyn.(57)

---

(54) R. 302/63 : „Regulatien en Conditien agtervolgens welke Michaël Buis Capitein by deze door den Hoog Edele Uitv. Raad der Zuid-Afrikaansche Republiek, aangesteld en geauthoriseerd wordt, opgavan van kaffer hoofden voor Rekening van het Gouvernement der Zuid-A. Republiek in te vorderen" - Gouvernementskantoor, Zoutpansberg, ged. 11/4/63.

(55) De Vaal, Argiefjaarboek, 1953, I, p.75

(56) Schoeman, p.80.

(57) Volgens „Short History of the Native Tribes of the Transvaal" wat in 1905 verskyn het, was 'n Michael (Miguel) toe kaptein van die Buys-volk maar in alle waarskynlikheid nie die ou Michael nie.

Doris en Michael Buys kan beskou word as voorlopers van 'n gedagte van spesiaal-aangewysde amptenare om Naturellesake te hanteer. Waar Doris egter op losse voet gehandel het en slegs een jaar lank sy aanstelling behou het, het Michael Buys op 'n vaster voet en meer tot bevrediging van die owerhede hom van sy taak gekwyt want klagte teen hom kon nie opgespoor word nie - behalwe by Albasini wat ontevrede was dat Buys en Tromp vir Davhana aangeval het.[58]

Die werksaamhede van spesiale amptenare vir Naturellesake sal gerieflikheidshalwe behandel word in die milieu van hul werksaamhede aangesien daar in hoofsaak drie gebiede was waarin Naturelle-moeilikhede voorgekom het om administrasie meer pertinent was as elders, tewete Oos-Transvaal, Noord-Transvaal en Wes-Transvaal.

---

(58) R. 316/64 : Albasini aan Vercueil, Goedewensch, 3/6/64.

## DIE SUPERINTENDENT-GEDAGTE IN ZOUTPANSBERG.

### (1) JOÂO ALBASINI(59)

Joâo Albasini was 'n fabelagtige Portugees wat in 1859 aangestel is as „Superintendent van Kafferstammen".(60) 'n Paar grepe uit Albasini se vroeëre lewe is noodsaaklik ten einde die man en sy optrede in Zoutpansberg te begryp - en miskien te wwardder.

Albasini kom in 1831 uit Lissabon na Lourenco Marques as handelaar onder die Bantoe. Sy moed, deursettings- en aanpassingsvermoë en neiging tot die avontuurlike het hom spoedig beroemd gemaak onder die Bantoe tot so vér as die oostelike laeveld van Transvaal.

Weldra het Albasini soos 'n ryk landheer begin lewe en al meer en meer Naturelle om hom saamgetrek - 'n feit wat maklik te begrype is as in aanmerking geneem word die onderlinge verdeeldheid, twis en oorlog wat onder die Bantoe van daardie tydvak geheers het. In ruil vir die beskerming wat hy verleen het, het Albasini diens verlang - diens in die handel en diens in die jagveld. Sy „volgelinge" behorende meesal tot die Shangaan-Tsonga Bantoe, het hom as kaptein erken onder die naam „Sewawa".(61)

In 1845, na die koms van Potgieter na Oos-Transvaal, is Albasini na Makashulaskraal; in 1850 is hy na Lydenburg en in 1853 verhuis hy na die dorpie Zoutpansberg wat van 1855 as as

---

(59) Volledige lewensskets deur Dr. J.B. de Vaal gepubliseer in die Argiefjaarboek vir Suid-Afrikaanse Geskiedenis, 1953, I.

(60) De Vaal, t.a.p. p.64.

(61) Theal, IV, p.476. Vgl. De Vaal I, p.11.

Schoemansdal bekend sou staan. Hy het hom sowat 30 myl oos van die dorpie gevestig (met die grootste deel van sy aanhang) op die plaas Goedewensch wat metterjare ook sy hoofkwartier geword het.

Die Zoutpansbergers het in 1855 begin om die Bantoe belastingpligtig te maak en om in hierdie verband ander amptenare as die distriksamptenare te gebruik. Op 27 Februarie 1855 is te Schoemansdal besluit om 38 kapteins te belas, en is, soos ons gesien het, Michael Buys aangestel as belasting-gaarder.(62) Die gebied wat egter as Zoutpansberg bekend was, was te groot vir Buys alleen en op 'n Uitvoerende Raadsitting gehou op 9/6/59 te Schoemansdal het Stephanus Schoeman vir Albasini ook aangestel as opgaafinvorderaar of „Superintendent van Kafferstammen".(63) Op hierdie stadium was Albasini reeds deur die Goewerneur van Mosambique aan die President voorgestel as vice-konsul van Portugal(64) en het die Uitvoerende Raad reeds besluit gehad „om de kaalkaffers....... onder het opzigt te stellen van den Heer J. Albasini den veldcornet der Spelonken en zyne provisie aan wie gelast wordt over deze kaffers een naauwkeurig oog te houden...." Wanneer nodig moet hy ter plaatse ondersoek instel en elke 2

---

(62) R. 774/55 : Besluite van vergadering van St. Schoeman e.a., Zoutpansberg, 27/2/55.

(63) De Vaal : Argiefjaarboek, 1953, 1, p.64.

(64) R. 2969/59 : Albasini aan President, Schoemansdal, 19/7/59.

# ALBASINI SE GEBIED 1859-66



maande verslag doen aan die Kommandant-generaal.(65) Albasini se wyk sou strek oos, noord-oos en suid-oos van Schoemansdal, noord-ooswaarts tot aan die Limpopo en suid-ooswaarts tot by Modjadji.

Die vernaamste stamhoofde wat in Albasini se gebied gewoon het was: Modjadji in die laeveld, Lwamondo ongeveer 10 myl oos van Goedewensch, Mashau ongeveer 6 myl suid-oos van Goedewensch, Mphaphuli aan die Luvuvhurivier, Tshivhase en Madzivhandila in Zoutpansberg, Rambuda en Thengwe in die berge noord van die eerste reeks, Maghoro, Nthabalala en ander minderes.(66)

Wat Albasini se instruksies was weet ons nie meer nie - die dokumente asmede die notule van die Uitvoerende Raadsvergadering waarop Albasini aangestel is, bestaan nie meer nie. Dat hy skriftelike instruksies gehad het kan geen twyfel lei nie want nie alleen het hy hom later daarop beroep nie maar in 'n vroeëre stuk word gemeld dat die Kommandant-generaal hom van instruksies sal voorsien.(67) Dit word egter afgelei dat sy magte omtrent dieselfde was as die van 'n veldkornet in vredestyd.(68)

Maar wat ookal sy instruksies, Albasini se werksaamhede val hoofsaaklik in twee katagorieë, naamlik (a) die invordering van belastings en (b) verslag (en soms optrede) ten opsigte van algemene toestande onder die Bantoe. Soms het die twee sake verband gehou maar meesal nie en Albasini se werksaamhede sal volgens hierdie indeling beter nagegaan

---

(65) U.R. 1A. U.R.B. Schoemansdal, 26/5/59, art. 5.

(66) De Vaal, Argiefjaarboek, 1953, I, p.65.

(67) Sien U.R. 1A. U.R.B. Schoemansdal, 26/5/59, art. 5. Hierdie instruksies is deur Stephanus Schoeman onder datum 9/6/59 aan hom gegee. R. 4243/61 Landdros N.J. Grobler, ged. 4/2/61 aan fungerende President.

(68) De Vaal, Argiefjaarboek, 1953, I, p.65.

kan word.

Opgaaf-invordering was vir die Republiek 'n belangrike saak want die regering was arm en die lansomstandighede temidde van al die Bantoestamme maar moeilik. Albasini het dus in hierdie verband 'n groot taak gehad - miskien 'n onmoontlike taak as dit nie was vir sy „Knopneuskaffers" en ander aanhangers (soos Muzila en sy volgelinge) nie. Deur middel van hierdie Naturelle het Albasini opgaaf by die krale ingevorder en dinge tewete gekom wat andersins moeilik uitgevind sou kon word.

Albasini het 'n boek wat hy sy „journaal" of „opgaafboek" genoem het daarop nagehou waarin hy van tyd tot tyd aangeteken het wat hy by die verskillende stamhoofde uitgerig het. Hierbenewens moes hy gereeld amptelik verslag doen.(69) Albasini se belastingopgawes was sistematies en duidelik en was getitel: „Verslag van kaffers Opgaven ontvangen voor rekening van het Gouvernment der Z.A.R., door Joäo Albasini, Superintendent van Kaffers Stammen van .... ... tot.........,ingesloten".(70) In die aangehaalde stuk, gedateer 8/4/63 tot 6/2/64, het Albasini £65 vir vir homself gehou - blykbaar as vergoeding vir sy dienste.

In gevalle van stamhoofde wat onwillig was om opgaaf te betaal het Albasini hom op hoër gesag

---

(69) U.R. 1A. U.R.B. Schoemansdal, 26/5/59, art. 5. Vgl. R. 370/66 : art. 8 van Albasini se instruksies.

(70) R. 51/64 : J. Albasini, Goedewensch, distr. Zoutpansberg, 6/2/64.

beroep vir spesifieke instruksies. Soms het hy met die kommandant en die veldkornet se hulp opgetree maar meesal het hy en sy Knopneuse die onwillige kaptein aangeval, gestraf en die buit vir opgaaf gebruik. Die Knopneuse was bekend as „Gouvernementsvolk" en was vry van belasting. Daarbenewens kon hulle in die buit deel.(71)

Vee wat vir opgaafdoeleindes ontvang is, is op Goedewensch gehou en te gelegenertyd per veiling verkoop. Van sulke vendusies het Albasini eweneens verslag gedoen.(72) In gevalle waar hy laat was met sy opgawes van belastings geïn, het hy die Uitvoerende Raad daarvan verwittig.(73)

Lank het dit nie goed gegaan nie. Kommandant Frederick Geyser het op 6/11/61 'n vergadering te Rhenosterpoort belê en daar is besluit dat alle opgaaf ten behoewe van die distrik aangewend moes word. Landdros Vercueil moes Albasini aanskryf om die opgaaf in sy besit nie te laat uitgaan nie.(74) As gevolg van onaangenaamhede wat gevolg het - want Albasini het tereg beweer dat die besluit ultra vires is - het Albasini sy ontslag gevra in 1862. Stephanus Schoeman het hom egter oorreed om aan te bly.(75) Landdros Vercueil en sy heemrade besluit toe om self opgaaf in te vorder en Albasini van sy pos te onthef(76) maar is oor sy optrede na Pretoria ontbied voor daar

---

(71) R. 1215/65 : Geyser aan President en U.R., Zoutpansberg, 15/11/65.

(72) U.R. 1B, U.R.B. : 23/11/64, art. 15. By hierdie geleentheid het die U.R. genoeë geneem met Albasini se ywer.

(73) R. 563/65 : Albasini aan U.R. ged. 11/5/65.

(74) R. 392/62 : Verslag van fungerende S.S. aan fungerende President, 18/11/62.

(75) De Vaal, Argiefjaarboek, 1953, I, p.68.

(76) R. 210/64 : F.H. Geyser aan J. Albasini, Z.P.Berg ged. 14/4/64.

iets van kon kom en Albasini is in kennis gestel dat hy geen opgaaf mag afgee sonder 'n lasbrief van die President nie.[77]

In Junie 1864 was daar weer moeilikheid. Albasini het geklaag dat Michael Buys en Tromp met 'n kommando na Davhana, een van sy opgaafkapteins is om hom aan te val. Vercueil het effe brutaal geantwoord dat „kafferzaken behooren tot de ambten van Commandant en Veldcornets maar in alle geval is het zeer goed dat kaffers hunne twisten en commandos onder elkander uitwerken mits er geen nadeel voor de blanke bevolking kan ontstaan."[78]

Blykbaar was Albasini reg want in dieselfde maand kon hy aan die Uitvoerende Raad rapporteer dat al sy werk om die kaffers tevrede te maak en opgaaf te laat betaal verydel is „en diezelfde wantrouw weder onder de gezd. kaffers stammen is herschapen".[79]

Gedurende die eerste twee jaar van die superintendentskap het dit egter met die belastinginvordering self goed gegaan. In Mei 1861 egter moes Albasini rapporteer dat Modjadji en van die kleiner stamhoofde onwillig geword het om te betaal. Die Kommandant van die distrik is eweneens van die toedrag van sake in kennis gestel. Albasini se opdrag uit Pretoria was om na goeddunke te handel in samewerking

---

(77) De Vaal, t.a.p., pp.68-69.

(78) R. 316/64 : Albasini aan Vercueil, ged. Goedewensch, 3/6/64, en Vercueil aan Albasini, ged. 9/6/64.

(79) R. 328/64 : Albasini aan U.R., Goedewensch, 9/6/64.

met die kommandant.(80)

Op 'n ander geleentheid in September 1863 is 'n strafkommando teen Rambuda en andere gestuur onder kommandant Geyser om opgaaf wat nie betaal is nie, in te vorder. By hierdie geleentheid het Albasini en 2,000 van sy Knopneuse deelgeneem aan die veldtog.(81) By verskeie ander geleenthede het Albasini van oorlogmaatreëls gebruik moes maak om opgaaf wat uitstaande was te in.(82)

Veel interessanter egter as Albasini se pligte in verband met opgaaf was sy werksaamhede om die algemene toestande onder en gevoelens van die Bantoe in sowel Noord- as Noord-oos Transvaal agter te kom.

„Volgens instructie en orders van den WelEd. Gestrg. Heer S. Schoeman, Commandant Generaal, gedateerd de 9de Juny 1859 bin ik verplicht om bekend te maaken alle bewegingen en toebereidselen tot oorlog, van kaffers stammen en volgens dat Instructie maak ik UEd. bekend dat......"(83) So, maar in 'n veel breër sin het Albasini hom van sy taak gekwyt: „Alles wat ik bekend worden en zal worden, reporteer ik....."(84) was nie alleen sy woorde nie maar ook sy diensleuse.

Geen doel kan gedien word om elke verslag te behandel nie daar almal min of meer dieselfde strekking en inhoud gehad het, naamlik vyandigheid

---

(80) R. 4903/61 : Albasini aan fungerende President, Goedewensch, 11/5/61.

(81) De Vaal, Argiefjaarboek, 1953, I, p.72.

(82) Vgl. R. 540/65 : Albasini aan Komdt. Venter ged. 5/5/65.

(83) R. 4243/61 : Landdros Grobler, Schoemansdal, 4/2/61 aan f. President St. Schoeman : aanhaling uit afskrif van 'n brief van Albasini.

(84) R. 4322/61 : Albasini aan F. President ged. Goedewensch, 29/3/61.

teen die Republiek, samerotting met die doel om die burgers aan te val, vyandigheid en samerotting onderling en uitsonderlike gevalle van aanvalle op klein groepies jagters of handelaars.

Kronologiesegeneem het Albasini verslag gedoen oor Muhlangapuma se voorgenome aanval; Lecieka en Hlaniki se samerotting; die einde van die stryd tussen Muzila en Munene; Tshivhase se voorneme om Muzila aan te val; die algemene toestande by Modjadji, Rambuda en Lwamondo; Munene se aanspraak op opperhoofskap; Michael Buys en Tromp se agressie teen een van sy kapteins; oor die verwydering van Munene; oproerigheid van Madadzhe; moeilikheid by Makakabula; Munene se onheilstokery by Tshivhase; Lwamondo se openlike rebellie; Rambuda en Mphaphuli se vreedsaamheid; Madzivhandila en Modjadji se versoek om vrede; Tshivhase se weiering om vrede te maak en vredesvoorstelle van Makhado.(85)

Sedert die begin van die sestigerjare het die Naturellestamme al hoe meer opstandig en moeilik geraak en teen April 1865 was toestande so haglik dat Albasini op Goedewensch laer getrek en vol moed aan kommandant Venter laat weet het dat hy sal doen wat hy kan om Zoutpansberg te red.(86)

---

(85) R. 4322/60, (29/3/61); R. 4243/61, (4/2/61); R. 74/62, (25/1/62); R. 170/62, (15/3/62); S.A. Argiefstukke, Transvaal, No. 4, p.535 : Verslag van Albasini, Zoutpansberg, 10/4/63. R. 183/64, (25/5/64); R. 328/64, (9/6/64); R. 593/64, (18/8/64); R. 833/64, (21/9/64); R. 900/64, (14/10/64); R. 485/65, (24/4/65; R. 325/66, (13/3/66); R. 393/66, (6/4/66); respektiewelik.

(86) R. 493/65 : Albasini aan S.M. Venter, ged. 25/4/65.

In Julie 1857 het hy rapporteer dat Schoemansdal na 20 jaar nou weer in die hande van die Bantoe is en kos, klere en ammunisie gevra vir die 27 siele wat hy in sy skans versorg. Nogeens sê hy dat hy sal probeer om die distrik te red.(87)

In al die moeilike jare voor en na die ontruiming van Zoutpansberg was Albasini op sy pos en het hy die regering op hoogte van sake gehou, samewerking belowe, gegee en gevra en gereëld sy verslae ingestuur.(88)

Benewens genoemde verslae het Albasini ook gerapporteer oor onwettige handelaars onder die Naturelle (89) gewere onder hulle(90) en daarop gewys (in die laaste jare voor die ontruiming) dat blankes gewere in die hande van die Naturelle laat val(91) en dat die algemene doen en late van amptenare te Schoemansdal verwarring gebring het.(92)

In 1866 het Albasini goedkeuring gevra vir sy optrede as superintendent en die Uitvoerende Raad het so 'n goedkeuring verleen en aan hom geskryf dat die Uitvoerenderaadsbesluit aan hom gestuur sal word.(93) 'n Paar maande later, in Julie 1866, het hy sy ontslag gevra as superintendent omdat, na hy beweer het, hy

---

(87) R. 752/67 : Albasini aan President, ged. 20/7/67.

(88) Vgl. R. 493/65 ged. 25/4/65; R. 528/65 ged. 2/5/65; R. 553/65 ged. 7/5/65; R. 1355/65, ged. 23/12/65; R. 325/66 ged. 13/3/66; R. 395/66 ged. 6/4/66.

(89) R. 902/64 : Albasini aan U.R. ged. 14/10/64.

(90) R. 901/64 : Albasini aan U.R. ged. 14/10/64.

(91) R. 540/65 : Albasini aan Komdt. Venter, Goedewensch, 5/5/65; R. 553/65; Albasini aan Komdt. Venter, Goedewensch, 7/5/65.

(92) R. 528/65 : Albasini aan U.R., 2/5/65.

(93) U.R. 2, U.R.B. ged. 25/5/66, art. 41.

alles doen vir die land en geen hulp van regeringsweë kry nie.(94)

Op 30 April 1868 het Albasini ontvangs erken van die President se brief van 10/4/68 waarin sy ontslag aan hom verleen is.(95)

---

(94) R. 677/66 : Albasini aan U.R., ged. 9/7/66. Op 23/1/62 het hy ook sy ontslag gevra vanweë sy pligte as vice-konsul. (R. 61/62 Albasini aan f. President, 23/1/62.) maar dié is nie toegestaan nie.

(95) R. 607/68 : Albasini aan President, ged. 30/4/68.

## (2) JAN VERCUEIL EN ABRAHAM DUVENAGE.

Jan Vercueil en Abraham Duvenage was ou ingesetenes van Schoemansdal wat altwee ander betrekkinge in die landsadministrasie beklee het in 1866 ten tye van die Tweede Kommissie (M.W. Pretorius, Paul Kruger, Prinsloo, Meintjies en Steyn) se besoek aan Zoutpansberg. Vercueil was toe Landdros en Duvenage was 'n veldkornet (In 1855 het hy ook 'n ruk as landdros waargeneem)(96) wie se bedanking nie aanvaar kon word nie, juis uit hoofde van die ernstige landstoestande.(97)

Een van die resultate van die Kommissie se besoek aan Zoutpansberg was dat Albasini op 5 Januarie 1866 twee mede-superintendente in gemelde twee persone bygekry het. Duvenage se gebied het vanaf Sandrivier tot waar dit in die Krokodilrivier loop, weswaarts gestrek terwyl Vercueil s'n oos van Sandrivier tot aan Albasini se grense was. Behalwe as superintendent van Naturellestamme is Duvenage ook as Vrederegter en Vercueil as Weesheer aangestel.(98)

Vercueil het sy eerste verslag op 24/1/66 ingestuur(99) en daarna op dieselfde trant as in die geval van Albasini van tyd tot tyd verslae ingestuur

---

(96) R. 827/55 : Landdros A. Duvenage aan St. Schoeman, Zoutpansberg, 1/6/55.

(97) U.R. 2, U.R.B. 5/4/65, art. 117.

(98) Van Jaarsveld, p.294; De Vaal, Argiefjaarboek, 1953, I, p.88.

(99) R. 67/66 : J. Vercueil aan President ged. 24/1/66.

oor allerlei aangeleenthede rakende die stamme.[100] Belastinggaarding was tydelik gestaak op las van die President[101] en daar was vir Vercueil in sy gebied nie veel te doen behalwe om 'n wakende oog te hou en op hoogte van sake te bly nie.

Duvenage het op 22/1/66 sy eerste verslag ingestuur en gemeld dat al die stamhoofde in sy gebied weer bereid is om opgaaf te betaal behalwe Makabula.[102]

Op 3 Februarie 1866 skryf hy aan die landdros dat hy sieklik en onbekwaam vir die werk is en teken die brief as „Vrederegter, Veldcornet en Superintendent van Kaffers".[103] 'n Maand later vra die Landdros hom hoe die gees onder die Naturelle is. Hy antwoord: „wat de gees is weet ik niet maar zoo als het my schynt is de gees alhier ingeheel gunstig....." Hy teken as Vrederegter en Van Nispen, die landdros, roskam hom omdat hy as Vrederegter antwoord wanneer aan hom geskryf word in sy hoedanigheid as Superintendent van Naturelle.[104]

Nieteenstaande en ten spyte van sy herhaalde bedankings (wat nie aanvaar is nie)[105] het Duvenage ook gereeld gerapporteer oor wat aangaan onder die stamme en by besondere stamhoofde,[106]

---

(100) Vgl. R. 167/66 ged. 9/2/66; R. 276/66 ged. 28/2/66; R. 287/66 ged. 1/3/66; R. 342/66 ged. 20/3/66; R. 406/66 ged. 9/4/66, ens.

(101) U.R. 2. U.R.B. ged. 5/4/65, art. 117.

(102) R. 64/66 Duvenage aan U.R. en President ged. 22/1/66.

(103) R. 133/66 : Duvenage aan Landdros, ged. 3/2/66.

(104) R. 329/66 : Duvenage aan Landdros, ged. 15/3/66.

(105) Van Jaarsveld, p. 294; de Vaal, Argiefjaarboek, 1953, I, p.94; R. 570/66 ged. 6/6/66.

(106) Vgl. R. 64/66 ged. 22/1/66: R. 412/66 ged. 12/4/66; R. 106/67; R. 1378/68 ged. 16/11/68; R. 118/69 ged. 19/2/69; U.R. 3, U.R.B. ged. 15/3/69, arts. 1, 2 en 3.

Tipies van Duvenage is dat hy na 9/4/68 toe die Superintendente afgeskaf is, nog voortgegaan het om verslae in te stuur onder sy ou titel van Superintendent en dat die Uitvoerende Raad dit so deurgelaat en selfs daarop reageer het! So byvoorbeeld klaag hy op 7/5/68 omdat Stephanus Schoeman, die diplomatieke agent, hom sekere dinge belet het.(107) Duvenage (en ene Piet du Preez) was aangesê om Schoeman te help maar het geen titel na 9/4/68 gehad nie. Ewenwel, al drie laasgenoemde persone is op 27/10/69 uit hul poste ontslaan omdat hulle geen nuttige doel meer gedien het nie.(108)

---

(107) U.R. 2, U.R.B. ged. 9/6/68, art. 35.
Vgl. datums hierbo by (106).

(108) U.R. 3, U.R.B. ged. 27/10/69, art. 21(a).



STEPHANUS SCHOEMAN

DIPLOMATIEKE AGENTE:

(1) STEPHANUS SCHOEMAN IN ZOUTPANSBERG.

Die feti dat Schoemansdal in 1867 ontruim moes word het nie beteken dat die regering die saak daar sou laat nie. Tewens nog in dieselfde jaar is aktiewe stappe geneem om die gebied te herower en weer vrede onder die Bantoe te bring. Die hoofrede egter waarom daar haastig opgetree moes word was dat daar iemand in Zoutpansberg moes wees met wie Muzila, die Shangaan-kaptein wat in 1866 by Albasini geskuil en in dieselfde jaar terug is na Portugees Oos-Afrika, terug verwag is in Zoutpansberg met die doel om die blankes te help om die vrede te herstel in die gebied. Onderhandelinge sou egter gevoer moes word met Muzila en die regering wou 'n spesiale persoon vir hierdie doel - en om vrede te maak - aanstel.(109)

Die keuse het geval op die veelbewoë figuur van Stephanus Schoeman, die man wat in 1855 in Piet Potgieter se plek tot Kommandant-generaal gekies was(110) en wat in 1861 fungerende President van die Z.A.R. geword het tydens M.W. Pretorius se afwesigheid - 'n stormagtige persoon met lange jare van diens en kennis.

„De Uitvoerende Raad besluit den Heer St. Schoeman te benoemen en aan te stellen onder nadere te vervaardigen instructie om met Opperhoofd Muziela het land van vijanden te zuiverene en alles

(109) Vgl. De Vaal, Argiefjaarboek, 1953, I, p.112.
(110) R. 765/55 : Notule van Publieke byeenkoms, Zoutpansberg, 19/2/55.

in rust en veiligheid te brengen zullende den Heer A. Duvenage den Heer Schoeman worden toegevoegd om ZEd. behulpzaam te zijn...."(111) Die tweede dag daarna, op 9/4/68 tydens die bespreking van sy instruksies is gemeld dat hy „onder den titel van Diplomatieke Agent" aangestel word, en dat hy met Muzila se hulp vrede in Zoutpansberg moes bewerlstellig. Hy moes die kommando's lei, woonplek aanwys vir die verslane stamme en vir Muzila (as beloning). Voorts moes hy Albasini in vrede los hoewel laasgenoemde hom nie met Naturellesake moes bemoei nie.(112) Op 13 April het Schoeman voor die Uitvoerende Raad verskyn en gevra vir A. Duvenage en Piet du Preez as mede-lede. So goedgekeur.(113)

Trou aan sy instruksie om iedere kaptein wat geweier het om opgaaf te betaal met geweld daartoe te dwing het Schoeman 'n onderkaptein van Modjadji aangeval en 215 beeste en 189 skape en bokke gebuit - na hierdie aanval het Modjadji ook haar belasting betaal.(114) Maar dit is omtrent die enigste sukses wat Schoeman gehad het want kort na sy aankoms het hy Albasini gelas om sy Knopneuse vir die duur van die veldtog aan hom onderhorig te maak - 'n onmoontlike versoek om te rig aan 'n man wat 'n paar duisend Naturelle as persoonlike onderdane het!

---

(111) U.R. 2; U.R.B., 7/4/68, art. 4.
(112) U.R. 2; U.R.B., 9/4/68, art. 1.
(113) U.R. 2; U.R.B., 13/4/68, art. 10.
(114) De Vaal, Argiefjaarboek, 1953, I, p.107.

Schoeman het toe ook met allerlei ander dinge besig geraak. Eerstens het hy vir hom 'n „sekretaris" aangestel(115) in die persoon van C.F. von Ludwig en toe probeer geld vind vir sy salaris by die regering. Toe hulle weier het hy hulle beskuldig van obstruksie in die uitoefening van sy pligte.(116)

Verder het hy 'n reeks klagtes op tou gesit teen Albasini(117) en selfs die regering so ver gekry om 'n saak teen Albasini te maak.(118) Selfs teen sy helper, A. Duvenage, het hy klagtes ingestuur.(119)

Vroeg die volgende jaar (1869) is 'n lang verslag van Schoeman onder oë geneem deur die Uitvoerende Raad. Hulle kommentaar oor 'n paar van die sake moes vir Schoeman 'n skok gewees het want onder andere het die Uitvoerende Raad afgekeur dat hy kruit en lood aan die Naturelle gee; hom kwalik geneem dat hy nie onwettige handelaars aan die regs-amptenare uitgelewer het nie en ten slotte spyt uitgespreek dat hy na 10 maande nog niks uitgerig het nie en hom daarop gewys dat hy Muzila behoort te sê dat Pretorius en nie hy wat Schoeman is, die grootkaptein van die blankes is nie.(120)

---

(115) R. 753/68 : S.J.P. Kruger aan President, Macallacal, 23/6/68.

(116) U.R. 2, U.R.B. ged. 14/8/68. art. 31 en R. 1638/68, S. Schoeman aan President ged. 26 en 30/10/68.

(117) R. 753/68, S. Schoeman aan Kommandant-generaal Kruger, ged. 11/6/68. R. 1577/68 ged. 22/6/68; R. 744/68 ged. 24/6/68.

(118) U.R. 2, U.R.B. ged. 7/7/68, art. 1. Die Staatsprokureur het in 1871 gesê dat „de geheele zaak uit personaliteit is voortgevloeid" - R. 1084/71 ged. 7/9/71.

(119) R. 744/68 ged. 24/6/68.

(120) U.R. 3, U.R.B., ged. 17/3/69, art. 11.

Laasgenoemde opmerking was eintlik 'n boemerang want die vorige jaar het Schoeman die president laat kom om vir die Naturelle te sê dat Schoeman en nie Albasini nie, nou oor hulle aangestel is.(121)

Die Raad het ook beswaar gemaak dat Carl von Ludwig vir Schoeman ageer en dat hy nooit melding maak van sy mede-lede nie.(122)

Muzila se rapportgangers het intussen opgedaag maar Schoeman was blykbaar nie opgewasse om met hulle te onderhandel nie en in die hoofdoel van sy aanstelling het hy totaal gefaal.(123)

In Junie 1869 skryf Schoeman aan die President dat hy hoor dat Albasini teen hom klaag en hy vra afskrifte van die dokumente. Voorts deel hy die President mee hoeveel hy al vir land en volk gedoen het en betreur dit dat hy nou so „teëgewerk" word.(124)

Skaars 'n maand later moes die Uitvoerende Raad agterkom uit die bedankingsbrief van B.J. Vorster, die nuwe mede-lid van Schoeman, dat Muzila terug is na sy land en dat Schoeman se pligte nou beëindig is. So besluit die Raad „daar 't uit alle voorgelegde stukken blykt, dat het aan den Diplomatieke Agent niet gelukt is, in het district Zoutpansberg rust, vrede, en orde te herstellen met en onder de naturelle

---

(121) U.R. 2, U.R.B., ged. 7/7/68, art. 1; R. 926/68 Vergadering van M.W. Pretorius gehou op 21/7/68.

(122) U.R. 3, U.R.B. 19/3/69, art. 20 (Duvenage en Du Preez is in April 1869 vervang met Vorster en Oosthuizen - De Vaal, Argiefjaarboek, 1953, I, p.121).

(123) Vgl. R. 1627/68 : „Voorlopig Rapport van Mozela"; R. 1588/68 : Verklaring ged. 7/12/68; R. 1514/69 : Notule van byeenkoms ged. 7/4/69; U.R. 3. Memorandum gehou te Pretoria op 23/4/69.

(124) R. 739/69 : S. Schoeman aan President ged. 23/6/69.

stammen, aan den WelEd: Gestrengen Heer St. Schoeman als Diplomatieken Agent en aan de WelEd. Heeren B.J. Vorster en M.J. Oosthuizen[125] als mede-Commissie leden voorlopig ontslag te verleenen uit hunne betrekking behoudens verantwoording en verslag."[126]

--ooOoo--

(125) A. Duvenage is in die loop van die jaar deur Marthinus Oosthuizen vervang.

(126) U.R. 3; U.R.B. ged. 26/10/69, art. 21(a).

(2) JAN DE BEER IN LYDENBURG.

In die Lydenburg-gebied is in dieselfde tydvak met 'n spesiaal-aangestelde amptenaar geëksperimenteer. In hierdie geval is 'n ou inwoner met jare ervaring onder die Bantoe vir die werk aangewys.

In Julie 1864 het die volgende goewermentskennisgewing in die Staatskoerant verskyn:- „Het heeft Zyn HoogEd. den President van den Uitvoerende Raad der Zuid-Afrikaansche Republiek behaagd, den Wel.Ed. Heer J.M. de Beer aan te stellen tot Diplomatieken-Agent der omliggende Kaffers in het District Lydenburg, en word bekend gemaakt, dat Zyn Ed. als zoodanig den ambts-eed heeft afgelegd - Pretoria 12/7/64."(127)

Jan de Beer moes in 1847 reeds 'n veldkornet gewees het want sy eerste skriftelike verslag as veldkornet dek die jare 1847 tot 1854. Uit hierdie verslag skyn dit dat selfs as veldkornet hy spesiaal gebruik was in verband met Naturellesake want hy meld dat die Volksraad hom in 1847 na Mswazi gestuur het om klagtes teen sendelinge te ondersoek; dat Landdros W.F. Versfeld hom in 1849 gestuur het om opgaaf by stamhoof Somcuba te gaan invorder; dat Landdros J.C. de Clercq hom in 1850 gestuur het om 'n klagte van Somcuba teen Mswazi te ondersoek; dat Kommandant-Generaal W.F. Joubert hom in 1853 in dieselfde verband uitgestuur het en dat hy in November 1853 gestuur

---

(127) Staats Courant No. 58 ged. 19/7/64 (G.K. No. 42 van 1864). Ook in Staats Courant No. 53. ged. 14/6/64.

is deur die Krygsraad om met Somcuba te onderhandel oor skadevergoeding. Voorts word melding gemaak van sy opgaaf wat hy ingevorder het en van werksvolk wat hy aan boere voorsien het.[128]

In 1860 het De Beer lid van die Volksraad geword[129] en in 1864 het hy sy nuwe benaming gekry met skynbaar dieselfde taak as sy tyd- en ampsgenoot, Albasini, in Zoutpansberg.

Kronologies het J.M. de Beer verslag gedoen oor beeste wat hy van Mswazi (vir belastingdoeleindes) gekry en verkoop het;[130] oor Mswazi se dood en die tweespalt in die nasie;[131] oor Mbilini en Sekhukhune;[132] oor Baviaan[133] en oor die algemene gevoel wat daar onder blank en Bantoe geheers het toe sy aanstelling bekend gemaak is. „Umzwas (was) verblijt dat U.Ed. een mann angestelt heef voor de Kaffers-natie, en is hij genegen alles te doen wat U.W.Ed. en de Wet van hem verlangt." Sekhukhune het egter laat weet dat hy nie onder De Beer wil staan nie[134] en onder die blankes was daar ook ontevredenheid oor Mbilini se regentskap.[135]

---

(128) R. 713/54 : Verslag van Veldkornet J.M. de Beer, ged. Sterkspruit, 6/11/54.

(129) Staats Courant No. 20 ged. 10/8/60 : Gouvernements Bekendmaking No. 11.

(130) R. 670/64 : De Beer aan U.R. ged. Sterkspruit, 22/8/64.

(131) R. 815/65 : De Beer aan U.R. ged. Sterkspruit, 16/7/65.

(132) R. 1096/65 : De Beer aan U.R. ged. Sterkspruit, 28/9/65.

(133) R. 469/66 : De Beer aan President en Kommandant-generaal, ged. Sterkspruit, 3/5/66.

(134) R. 672/64 : De Beer aan President en Kommandant-generaal, ged. Sterkspruit, 29/8/64.

(135) R. 469/66 : De Beer aan President en Kommandant-generaal, ged. Sterkspruit, 16/3/66.

Jan de Beer het onder vaste instruksies gewerk[(136)] en het dit soms vermeld in sy verslae soos byvoorbeeld, „Daar ik volgens mijne Instructie art. 1, 2 en 6 verpligt was ingevolge de ontstuimighied....."[(137)] Elders word vermeld dat art. 8 van sy instruksies gelui het: „De Diplomatieken agent heef het bestuer over de omliggende Kafferstammen, enz. enz."[(138)]

Soms egter was sy instruksies nie voldoende nie en moes hy advies vra soos in die geval toe Mswazi wat 'n wetsgehoorsame kaptein was, klagte teen sekere blankes gehad het. De Beer se vraag was hoevér sy jurisdiksie strek ten opsigte van sake tussen Blank en Bantoe.[(139)]

De Beer het skynbaar 'n Duitser gehad wat sy verslae vir hom geskryf het en hoewel hy nooit daarvan melding gemaak het nie verraai woorde soos mann, angestelt, bis dato, bis dat de, Hochedle, so gleich, iedoch, ens. hierdie feit.[(140)]

Waar de Beer as veldkornet skynbaar sonder murmurering gewerk het, het hy as Diplomatieke agent nie so gelukkig gevoel nie. Enkele maande na sy aanstelling het hy aan die President geskryf: „so versoek ik u Weledle het toch goed te overwegen wat

---

(136) Kon nie gevind word nie.

(137) R. 469/66 : De Beer, Landdros Potgieter en Kommandant Coetser aan President en Kommandant-generaal, ged. 2/5/66. Brief No. 390.

(138) R. 469/66 : De Beer aan President en Kommandant-generaal ged. 16/3/66.

(139) R. 671/64 : De Beer aan U.R. ged. Sterkspruit, 29/8/64.

(140) Vgl. R. 815/65 ged. 16/7/65; R. 1096/65 ged. 28/9/65. R. 672/64 ged. 29/8/64.

voor gevaarden onze land bedrijgen en is het mij wensch, toch niet langer van een kaffer afhangig te zijn....."[141]

Teen die einde van 1866 vra hy sy ontslag „ten stelligste" want as amptenaar kry hy geen salaris nie en nie eers sy onkoste word vergoed nie. Hy het egter met 'n blye hart gedien ter bevordering van die welvaart van land en volk en sou graag van enige klagtes teen hom kennis wou dra.[142]

In November 1866 is Jan de Beer toe eervol sy ontslag gegee en geen verdere aanstellings is voorlopig in die gebied oorweeg nie.[143]

---

(141) R. 672/64 ; De Beer aan President en Kommandant-generaal. Sterkspruit ged. 29/8/64.

(142) R. 1040/55 : De Beer aan President en U.R. Sterkspruit, ged. 10/10/66. 'n Potlood nota op die stuk lui: „Geef ontslag onder bedanken voor gedane diensten. Kosteloos want geen vrymoedigheid te dwingen."

(143) Staats Courant. Byvoegsel 176, ged. 21/11/66.

## (3) THEODOR DOMS IN WES-TRANSVAAL.

Die eksperimente met superintendente en diplomatieke agente in Zoutpansberg en Lydenburg het almal binne die tydvak 1859-1869 geval. Die eksperiment met Theodor Doms het nie alleen buite hierdie tydvak geval nie maar was 'n heel besondere en interessante geval - miskien vanweë die posisie op die Suid-westelike grens van die Z.A.R. Die grens was, wat die Republiek betref het, 'n uitgemaakte saak, maar daar was botsende belange van Rolong, Thlaping, Koranners, Grikwas en andere wat die gebied gedurig onder die aandag van die Kaapse regering, die Britse regering en die Republiek gehou het.

Theodor Doms se naam word die eerste keer in 1871 teëgekom toe hy in 'n proklamasie van die Rolong en Thlaping beskryf is as die verteenwoordiger van dié stamme met die titel, Diplomatieke Agent. Die proklamasie is deur George Staples, privaat-sekretaris van die Diplomatieke Agent aan William Best, die landdros op Christiana gestuur.(144)

In 'n ander stuk gedateer 20/8/1875 beweer Doms dat hy in 1869 al deur die opperhoofde van die Thlaping en ander stamhoofde as hul verteenwoordiger aangestel is en deur die Britse Hoë Kommissaris, Luitenant-goewerneur en die regering van die Z.A.R. erken is.(145) 'n Uitvoerende Raadsbesluit vroeër dieselfde jaar erken sy aanstelling deur Gasebone maar gee geen datums nie.(146)

---

(144) R. 47/71 : W. Best aan President, ged. Christiana 7/1/71.

(145) R. 1752/75 : Verslag van Theo Doms, Christiana, 20/8/75.

(146) U.R. 5; U.R.B. ged. 24/3/75, art. 75 : (Theodor Doms) is „aangesteld door Botlasilse Gasibone als zijn Land Commissaris".

Doms was blykbaar 'n avonturier met genoeg kennis en aanleg om betrekkings soos die van agent of verteenwoordiger te bekom. Nie alleen was hy Nederlands en Engels goed magtig nie (Vgl. sy korrespondensie) maar hy het hom ook gewaag aan geskrewe Tswana. (Wes-Sotho!)(147)

Doms het blykbaar vir David Arnot in 1869 opgevolg as raadgewer of agent by die Thlaping(148) en toe die guns van President Burgers gewen of hom oortuig dat dit 'n uitstekende reëling sal wees as hy (Doms) in sy hoedanigheid as Agent van die Thlaping ook Diplomatieke agent van die Republiek kan wees.

Theodor Doms is derhalwe op 22 Maart 1874 deur President Burgers provisionaal aangestel onder „zekere instructien (geheim) die aan hom gegeven en overhandigd zyn." Hy het die gewone ampseed afgelê met 'n byvoeging dat hy sweer om sy instruksies geheim te hou(149) en in 1875 doen hy verslag by die regering van die Z.A.R. oor verskillende sake rakende die verhoudings tussen die stamme in sy gebied en teken die stuk as „Agent der Z.A.R. onder de Batlapins".(150) In September van dieselfde jaar (1875) vaardig hy op versoek van die Grootkaptein van die Thlaping 'n protes uit teen die inlywing van sekere Thlaping-gronde by Grikwaland-Wes(151) en die volgende dag stuur hy aan die President besonderhede waaroor hy beskik vir gebruik op die voorgestelde konferensie oor die grens tussen die Z.A.R. en Griekwaland-Wes.(152)

---

(147) R. 1969 : Doms aan S.S., Christiana, 29/7/76.

(148) R. 335/64 bevat 'n raadsbesluit van die Thlaping gedateer, Taung, 11/6/64 waarvolgens Arnot aangestel word as, sekretaris, agent en verteenwoordiger. Mahura en sy Raad het die aanstelling gemaak.

(149) R. 3270/80 - Stuk geteken deur President Burgers en gedateer 22/3/74.

(150) R. 1913/75 : Verslag ged. Christiana, 7/9/75.

(151) R. 1914/75 : Doms aan S.S., ged. Christiana, 9/9/75.

(152) R. 1915/75 : Doms aan President, ged. Christiana 10/9/75.

Hierdie keer skryf hy in Engels. Die dag daarop skryf hy weer aan die President en vra wat sy salaris gaan wees en waarom hy nie die Staatskoerant ontvang nie.(153)

Vroeg in 1876 antwoord hy op 'n skrywe van die Uitvoerende Raad en sê dit spyt hom dat sy saak nou eers voor die Raad gaan kom. Hy dien al twee jaar sonder salaris en is deur die President persoonlik aangestel. In dieselfde brief rapporteer hy oor Gasebone, Maklawaan en oor Johannes Links wat met sy Koranners oor die Hartsrivier na Bloemhof getrek het.(154)

'n Paar dae later doen hy verder verslag oor Johannes Links en sê sy mense molesteer die Boere by Bloemhof. Ook oor die moeilikhede tussen Gasebone en Matlabani doen hy verslag en meld dat die kaffers „laer af" ontevrede is oor Boere wat die gebied intrek en plase neem.(155) In Julie 1876 doen hy 'n heel besondere ding deur aan die Staatsekretaris 'n „Becoana" (Tswana) vertaling van die Republiek se Kafferwet te stuur!(156)

In Oktober skryf Preller en De Villiers ('n prokureursfirma in Pretoria) namens Doms aan die President waarin hulle sê „dat Theo. Doms niet bedankt heeft als Commissaris, maar wel als Agent der Z.A.R. onder de Batlapins". 'n Potloodnota op hierdie brief verduidelik nogal heelwat. Dit lui: „Hy was nooit commissaris en zyne aanstelling als agent was maar provisioneel en is nooit gewettigd. Hy heeft echter voor speciale werk van de Regering ontvangen volgens Uitvoerende Raadsbesluit £150. De gelden hem door

---

(153) R. 1916/75 : Doms aan sn. President, ged. Christiana, 11/9/75.

(154) R. 486/76 : Doms aan S.S., ged. Christiana, 4/3/76.

(155) R. 525/76 : Doms aan S.S. ged. Christiana, 11/3/76.

(156) R. 1969/76 : Doms aan S.S. ged. Christiana, 29/7/76; Vgl. Staats Courant No. 638 (Vol. 19) 1876.

Best toegekend of gegeven moet hy terug betalen."(157)

Theodor Doms het die brief ontvang waarin hy £150 aangebied is maar was blykbaar nie tevrede nie. Hy het daarop gewys dat hy op 22 Maart 1874 deur President Burgers skriftelik benoem is tot agent onder die Thlapin en dat hy die ampseed voor staatsprokureur J. Buchanan afgelê het en nog steeds in diens is. Waarnemende President Piet Joubert het hom op 'n later datum te Mamusa ontmoet en in teenwoordigheid van landdros W. Best en andere 'n salaris van £250 per jaar toegesê. Voorts sê hy dat sy naam sedert 1875 op die lys van amptenare wat die Staatskoerant ontvang verskyn en dat hy sy volle salaris wil hê.(158)

Uit 'n ander stuk blyk dit dat Genl. Piet Joubert sy belofte in Junie 1875 te Mamusa gemaak het en dat Preller en De Villiers hom nooit geantwoord het nie. Hy meld verder dat indien hy nie aangestel word nie hy so kennis gegee kan word en dat as die regering hom voor die hof wil daag hulle dit gerus kan doen want dan „zal ik ook verplicht wezen de geheime (secret) instructien aan myn overhandigd aan hem toe te zenden, niet tegenstaande mynen Eed tot het geheim houding daarvan."(159)

Hierdie skrywe van Doms het blykbaar tot gevolg gehad dat die Uitvoerende Raad bietjie moes

---

(157) R. 2586/76 : Preller en De Villiers aan President en U.R. ged. Pretoria, 2/10/76. Op 16/8/76 het Doms sy eervolle ontslag (en sy geld) gevra. (R. 3270/80 (Band 446 p.161) : Doms aan S.S. ged. 16/8/76)

(158) R. 3270/80 : Theo. Doms aan President en U.R. ged. 16/6/76.

(159) R. 2997/76 : Theo. Doms aan President en U.R. ongedateerd.

kopkrap. Skynbaar is Doms toe ook aangestel as „Landkommissaris" om sy gevoelens te kalmeer - die aanstelling is ongelukkig nie gedateer sodat die presiese kronologiese plek bepaal kan word nie.(160)

Later doen Doms nog steeds onder die titel van Diplomatieke Agent verslag oor inwendige moeilikhede onder die Naturelle en maak 'n voorstel vir 'n grenswag wat hy noem die „Christiana Frontier Rifles" om die suid-westelike grens te beskerm.(161) Die volgende dag doen hy weer navraag oor sy salaris(162) - maar bloot in 'n formele trant en dien 'n paar dae later 'n meer volledige voorstel in oor sy „Christiana Frontier Rifles", „De bedoeling van het Corps is om wacht te houden en de grenzen te beschermen van die Zuid Westelyke Frontier, en tragten om vrede te bewaren tusschen de Naturelle stammen en de burgers van het district - het zal verder dienen ter handhaving van de Wet en bescherming van Commissarissen onder de Naturellen".(163)

Kort na hierdie verslag dien hy weer een in en vermeld die voorgenome sitting van die Landkommissie

---

(160) Dit is egter saam met ander 1876-stukke in die 1880 Band (Band 446) in die Argief geberg en sterk hierdie vermoede. R. 3270/80 (p. in Band 446).

(161) R. 2789/76 : Doms aan S.S., ged. Christiana, 13/10/76.

(162) R. 2790/76 : Doms aan S.S., ged. Christiana, 14/10/76. Potloodnota op dokumente lui: „de Regering kan niet aan het eens genomen besluit verandering maken".

(163) R. 2867/76 : Doms aan S.S., ged. Christiana, 18/10/76.

se sitting op Christiana, sy voorgestelde korps en vestig die aandag op 'n goewermentskennisgewing van die Koloniale Sekretaris, Lord Kimberley (No. 178 van 1876 gedateer 13/9/76) oor sekere gronde in sy gebied.(164) 'n Week later dien hy weer 'n verslag in en lyk angstig dat die Kommissie moet kom om die grondsake finaal te reël.(165)

Op 3 Maart 1877 maak Doms melding van 20 erwe in Christiana wat die President hom geskenk het en vra of die Registrateur van Aktes nou die saak kan finaliseer. Doms teken nie die brief as Diplomatieke Agent nie.(166) 'n Drie weke later skryf hy weer aan die President oor sekere eise van die Thlaping wat deur die Spesiale Kommissie per abuis oor die hoof gesien is en spreek die hoop uit dat die saak sal regkom. Ook hierdie is 'n brief in sy private hoedanigheid.(167)

Doms het dus gedurende die laaste twee maande van 1876 of gedurende die eerste twee maande van 1877 afgesien van sy pos as diplomatieke agent onder die Thlaping.

---

(164) R. 2868/76 : Doms aan S.S., ged. Christiana, 20/10/76.

(165) R. 2996/76 : Doms aan S.S., ged. Christiana, 26/10/76.

(166) R. 964/77 : Doms aan President ged. 3/3/77.

(167) R. 1155/77 : Doms aan President ged. 27/3/77.

# H O O F S T U K   V.

## DIE PATROON VAN NATURELLE-ADMINISTRASIE IN DIE Z.A.R. TOT 1876:

### DIE LAASTE FASE VAN 'N EKSPERIMENTELE STADIUM.

## ANDER AANSTELLINGS EN METODES IN NATURELLE-ADMINISTRASIE.

### (1) ALBASINI AS RESIDENT-VREDEREGTER.

Albasini se afdanking in 1868 val eintlik moeilik te begryp: hy het sy werk goed gedoen en was bo alle twyfel 'n man van invloed onder die Bantoe. In ieder geval, hy is nie vergeet nie en in 1870 heraangestel met die titel Resident-Vrederegter. Sy wyk was Klein Spelonken en sy magte dié van landdros. Hierbenewens is hy weer verantwoordelik gemaak vir die invorder van opgaaf en hierdie keer is hom vergun om 10% van sy invorderings te neem as vergoeding.(1)

In dieselfde tyd van sy aanstelling is aan hom geskryf deur die Uitvoerende Raad om voorstelle te doen oor Naturellesake. Hy het op die brief geantwoord nadat hy as Vrederegter aangestel is maar meer gevra as wat hy eintlik aangebied het. Eerstens wou hy 'n sekere aantal volk hê as „hulp publico", tweedens 'n blok om misdadigers in te hou; derdens verlang hy Davhana se verskuiwing, vierdens wil hy weet hoe om met ou en behoeftige Naturelle te handel en met geweersmokkelaars. Ten slotte wys hy daarop dat die veldkornette se instruksies teenstrydig met syne is en dat moeilikhede daaruit kan voortvloei.(2) Wat hy eintlik bedoel het is dat hul magte baie dieselfde is en dat moeilikhede uit hierdie oor-

---

(1) Staats Courant No. 355 ged. 6/12/1870. Vgl. De Vaal, Argiefjaarboek, 1953, I, p.138.

(2) R. 87/71 : Albasini aan U.R. ged. 9/12/70. Verwys na hul brief no. 1568 ged. 4/11/70.

vleueling kan voortvloei.

Desnieteenstaande het hy hom met hernude ywer aan sy taak gewy en op 9/12/1870 gerapporteer dat hy op 7/12/70 al begin het met 'n opname van die aantal hutte in sy gebied vir opgaaf-doeleindes.(3) Vroeg die volgende jaar versoek hy dat 'n hutbelasting van 2/6 per hut gehef word totdat die volk weer gewoond daaraan is - dan mag dit verhoog word. Hy meld ook dat sy sukses tot dusver aan sy persoonlike bekendheid te danke is.(4)

Hierdie keer het hy gouer antwoord gekry as wat die geval tydens sy superintendentskap was: sy versoek vir Davhana se verskuiwing is toegestaan en dit word aan hom gelaat om dit te reël, sy voorstel van 2/6 hutbelasting is goedgekeur mits invordering „op de zachtst mogelyke wijze" geskied.(5)

Verdere verslae is gereeld deur Albasini ingestuur(6) maar die bykans 60 harde jare wat hy agter die rug gehad het, het skynbaar op hom begin tel.

---

(3) R. 88/71 : Albasini aan U.R., ged. 9/12/70. Hierby aangeheg is 'n brief aan die U.R. ged. 7/12/70 wat hom maan om versigtig te handel met die invordering van opgaaf.

(4) R. 267/71 : Albasini aan President en U.R. ged. 14/1/71.

(5) U.R. 18(ii) Kladbesluite, art. 10, ged. 20/3/71.

(6) Vgl. R. 1075/71 ged. 13/9/71; R. 741/73 ged. 30/4/73.

In Augustus 1871 skryf hy aan die Uitvoerende Raad dat sy pos verander behoort te word tot een waarin die magte van 'n Vrederegter, Veldkornet, „Kaffermagistraat" en „Collecteur van kafferbelasting" gekombineer is „onder een ruim salaris".(7) Die versoek is na die Volksraad verwys maar voor dit nog oorweeg is het Albasini sy bedanking ingedien wat deur die Landdros, toe nog op Marabastad, van die hand gewys is met 'n belofte dat 'n salaris aan Albasini betaal sal word.(8)

Vroeg in 1873 laat Albasini weer van hom hoor. Hy sien in die Staatskoerant dat 'n spoorlyn na Delagoabaai gebou gaan word „waardoor het heel wel mogentlijk is dat er op de Noord oostelyke grenzen van Lydenburg door U.H.Ed. spoedig een commissaris voor de naturellen zal worden aangesteld en in dat geval ben ik zoo vry, indien aan die betrekking een ordentlijk salaris verbonden is, en dezelfde nog niet weggegeven mogt zijn daartoe te sollisiteren ik in die betrekking veel zoude kunne bydragen tot het ten uitvoer brengen van het werk voor de spoorwegslijn". Hy meld voorts dat hy die wêreld ken, kaffertaal praat sowel as Portugees en Hollands.(9)

In Oktober 1873 oorweeg die Uitvoerende Raad tot 'n tweede brief van die landdros oor 'n salaris vir Albasini, en staan hom £60 per jaar toe en

---

(7) U.R. 18(ii) Kladbesluit, 23/10/71, art. 50.

(8) U.R. 4, U.R.B., ged. 14/10/72, art. 23 : Behandeling van brief van die Landdros in dier voege, ged. 21/9/72.

(9) R. 741/73 : Albasini aan President, ged. 30/4/73.

versoek dat hy voortaan maandeliks verslag doen van ontvange gelde en laasgenoemde by die landdros moet inbetaal.[10]

Op 16 Januarie 1875 is Albasini vir sy laaste ampstermyn as Vrederegter ingesweer[11] en het hy sy pos beklee tot die Anneksasie in 1877.[12]

Die eksperiment om Albasini her aan te stel onder 'n meer bekende titel was die laaste van die noemenswaardige eksperimente van die regering van die Z.A.R. Daar was egter 'n paar ander gevalle waar persone spesiaal aangewys is om Naturellesake te hanteer maar in belangrikheid staan dit agter by die voorgemelde.

---

(10) U.R. 5, U.R.B. ged. 13/10/73. art. 171 : Brief van landdros Zoutpansberg ged. 25/7/73 onder behandeling.

(11) Staats Courant No. 563 ged. 3/2/75 (G.K. No. 1803 ged. 1/2/75.)

(12) In 1881 is Albasini aangestel as Naturellekommissaris vir die noord-oostelike gedeelte van Zoutpansberg, d.w.s., „wyk Spelonken", ten ooste van die Dwarsrivier. (De Vaal, Argiefjaarboek, 1953, I, p.142.

## (2) 'N AGENT VIR ZULU-SAKE TE UTRECHT.

Die distrikte Utrecht en Vryheid kan vandag moeilik gesien word as deel van Transvaal maar was tog een tyd distrikte in die Republiek. Ten noorde van hierdie distrikte was die Swazi-stamme en ten suide en ooste daarvan Zulu. Naturellesake is gehanteer deur die gewone landsamptenare tot in die sewentigerjare toe 'n agent vir Zulusake aangestel is. C.F. Meyer van Utrecht was die eerste sodanige amptenaar gewees.(13) In 1874 is G.M. Rudolph „als Zulu Agent aangesteld.... met een salaris van £125 's jaars".(14) 'n Paar dae na hierdie aanstelling het die waarnemende landdros van Utrecht sekere voorstelle oor Naturellesake aan die Staatsprokureur gestuur. Die Uitvoerende Raad het daarop besluit om die Agent vir Zulusake te magtig om in suiwer kaffersake, en in siviele en geringe kriminele sake 'n aanskrywing per konstabel te stuur nadat die klaer 20/- of 30/- gedeponeer het. Die agent moet hiervan boekhou en maandeliks aan die President verslag doen. 'n Vonnis van die Zulu-agent kon alleen deur die President hersien word. Geen wetsagent kon in sulke sake optree nie.(15)

---

(13) R. 1538/72 : Meyer aan President, ged. 12/11/72. Hy teken die brief as „agent tussen de regering der Z.A.R. en het Zululand".

(14) U.R. 5, U.R.B. ged. 12/1/74, art. 11 : Kennisgewing van die President.

(15) U.R. 5, U.R.B. ged. 23/1/74, art. 26.

In 1875 word Rudolph betitel as landdros(16) en skynbaar is die Zulu-agentskap toe gestaak.

--ooOoo--

(16) U.R. 5, U.R.B. ged. 18/5/75, art. 119.

## (3) 'N KOMMISSARIS BY DIE SWAZIES.

In Oos-Transvaal is R. Bell (junior) in 1873 aangestel as kaptein van die Nieuw Schotland Grens Corps met die rang van kommandant en is die mag gegee om belasting- lisensie- en ander sake in sy wyk te hanteer.[17] In 1875 word hy Vrederegter[18] en in Oktober van dieselfde jaar „besloten daar de Heer Rudolph te ver verwyderd is om de zaken by de Amaswasies behoorlyk te behartigen den Heer R. Bell, agent der kafferzaken, by de Amaswasies met meer mag te bekleeden, door hem voorloopig aan te stellen als commissaris by die Amaswasies". Die waarnemende President is opgedra om hom sy instruksies te gee.[19] Tot einde Oktober 1876 was Bell nog „agent" gewees vir Swaziesake.[20] Op 1 November is hy aangestel as Onder-Kommissaris vir die gebied Nieuw Schotland - Lebombo.[21]

---

(17) U.R. 5, U.R.B. ged. 26/2/73, arts. 18-19.
(18) U.R. 5, U.R.B. ged. 18/2/75, art. 53.
(19) U.R. 5, U.R.B. ged. 11/10/75, art. 183.
(20) U.R. 5, U.R.B. ged. 30/8/76, art. 126.
(21) Staats Courant No. 662 van 6/12/76 (G.K. no. 424 van 5/12/76). Verdere besonderhede oor Bell verskyn in die afdeling oor die Onder-Kommissaris, Schultze, aangesien Bell feitlik Schultze se pos gevul het na laasgenoemde se bedanking.

## (4) G. DONOVAN OP DIE S.W. GRENS.

G. Donovan is 'n ander persoon wat deur die Z.A.R. gebruik was. Donovan het in 1872 aan die President geskryf om 'n betrekking: „Believing that your Honor's Government intend appointing Native or Diplomatic Agents in some parts....I beg respectfully to make application for such an appointment in the Harts Rivier District". Hy deel verder mee hoe bekend hy met die stamme aldaar is.[22] Donovan was die agent vir Jacob Taaibosch, die Korannahoof en vir Gasebone in 1870 en was in 1871 al deur M.W. Pretorius genader oor traktate met Massouw en Taaibosch.[23] Blykbaar is hy deur die Z.A.R. gebruik in verband met die vasstelling van die grens tussen die Z.A.R. en die Korannas.[24]

---

(22) R. 7/73 : Donovan aan President, ged. De Beers New Rush, 17/12/72.

(23) R. 3270/80.

(24) R. 3270/80 : Stuk onderteken deur P.J. Joubert, wn. President, ged. 16/4/75.

(5) SAMUEL MELVILL VAN LICHTENBURG.

Samuel Melvill is op 'n vaster voet en tot 'n groter mate deur die regering gebruik.

Hy is op 15/8/73 aangestel as „Gouvernements Landmeter"[25] op 16/8/73 as Kommissaris van Lichtenburg[26] en op 18/8/73 as Vrederegter.[27] Hierbenewens is hy op 9/1/74 „als agent onder de Naturellen in den omtrek van Lichtenburg en de Zuidwestelijke Grenzen" aangestel.[28] Sy instruksies meld dat „De WelEdele Commissaris van Lichtenburg drie betrekkingen (bekleed)", tewete „Agent onder de Naturellen", landdros van die dorp en Vrederegter vir die dorp en Marico-distrik.[29] (In die Staatskoerant is aangekondig dat hy verlof kry as Landmeter-generaal.)[30] Melvill sou optree volgens „speciale instructiën welken hy van tijd tot tijd van de Regering zal ontvangen."[31]

Sy eerste opdrag was om die nodige reëlings te tref vir 'n ontmoeting tussen die President en die Rolong en Thlaping opperhoofde.[32] Daarna het hy gereeld van hom laat hoor oor sake soos die grens-

---

(25) Staats Courant No. 487 ged. 19/8/73 : (G.K. 1258 ged. 15/8/73.)

(26) Staats Courant No. 487 ged. 19/8/73 : (G.K. No. 1273 ged. 18/8/73.)

(27) Staats Courant No. 487 ged. 19/8/73 : (G.K. No. 1270 ged. 18/8/73.)

(28) R. 190/75 : Instructiën voor den WelEdelen Commissaris van Lichtenburg.

(29) Ibid.

(30) Byvoegsel tot Staats Courant ged. 27/10/75 (G.K. No. 2102, 26/10/75.)

(31) R. 190/75 : do.

(32) R. 1592/73 : S. Melvill aan S.S., ged. 11/10/73.

bepaling tussen die Z.A.R. en Gatsisibi,[33] Montshiwa en Molema se oortreding op blanke plase,[34] eise van persone wat op kommando was teen Montshiwa,[35] oor Massouw,[36] Molema en Montshiwa,[37] oor grond vir „Kaptein David" (dit is Massouw)[38] en oor Naturelle wat nie permitte vir gewere het nie en oortree op blanke plase.[39] Melvill het sy pos teen die einde van 1876 ontruim en is opgevolg deur C.B. Scholtz as kommissaris van Lichtenburg.[40]

Die goudkommissaris te Pelgrimsrust het ook oor Naturellesake aan die regering gerapporteer.[41]

---

(33) U.R. 5, U.R.B. art. 32, ged. 25/2/74.

(34) U.R. 5, U.R.B. art. 114 ged. 7/8/74.

(35) U.R. 5, U.R.B. ged. 2/12/74, art. 136.

(36) R. 1056/76 : Kom. van Lichtenburg aan President ged. 2/5/76.

(37) R. 1628/76 : Kom. van Lichtenburg aan S.S. ged. (geen)

(38) R. 2208/76 : Kom. van Lichtenburg aan S.S. ged. 25/8/76.

(39) R. 1707/76 : Kom. van Lichtenburg aan S.S. ged. 28/6/76.

(40) R. 159/77 : Scholtz aan President oor Montsioa, ged. 6/1/77.

(41) R. 114/76 : Goudkommissaris aan S.S., ged. Pelgrimsrust, 10/1/76.

(6) SPESIALE KOMMISSIES.

'n Laaste metode van administrasie wat toegepas is deur die Z.A.R. was kommissies om spesiale gevalle te ondersoek en aanbevelings te maak vir die oorkoming van die moeilikhede. Hoewel dit nie 'n direkte metode van administrasie is nie, is dit ongetwyfeld, veral in daardie dae, baie nou verbonde gewees aan die handhawing van orde en behoort vermeld te word.

Afgesien van die kommissies wat tydens die Groot Trek uitgestuur was om met Naturelle te onderhandel (byvoorbeeld die Retief-kommissie na Dingaan) is herhaaldelik kommissies uitgestuur óf om 'n saak af te handel, óf om die ware toedrag van sake in 'n gebied agter te kom. Tewens daar is so vele male van kommissies gebruik gemaak dat dit nie doenlik is om elk te bespreek of selfs te noem nie. Daar moet volstaan word deur blote verwysing na die feite.

In 1847 is 'n kommissie gestuur om moeilikhede tussen Makwati, Matlala, Maraba, Mapela en Doris Buys op te los.(42)

In 1854 is Kommandant-generaal W.F. Joubert, L.J. Nel, (Volksraadslid) en C. Faurie, (Heemraad) as kommissie na Mswazi in verband met sy moeilikheid met Somcuba(43) Dieselfde jaar is daar 'n kommissie

---

(42) R. 119/47 : Voortrekker-Argiefstukke, pp.251-253.

(43) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 3, p.23 : Kommissieraadsvergadering te Lydenburg, 6-10/11/54.

aangestel in verband met stamhoof Mamogale se trek tot op die Vrystaatse grens.(44) In 1857 is Landdros A. du Toit, P. Roets en J.G. Marais as kommissie benoem om Mankopane te besoek en werksvolk te probeer kry vir die burgers.(45) Die volgende jaar is 'n kommissie na Mpande en Cetchwayo om betrekkinge te reël. Kommandant C. Klopper, J.H. Visser en J.C. Stein het die kommissie uitgemaak(46) In dieselfde jaar het die Krygsraad 'n Kommissie gestuur insake Massouw en Mahura se voorbereiding vir oorlog.(47) In 1860 was daar 'n Kommissie oor sendingstasies(48) en die jaar daarop weer een na Mpande.(49) Twee jaar later is daar 'n kommissie na Montshiwa in verband met sekere klagtes wat hy gehad het en tydens die ondersoek is verwys na 'n kommissie wat hom in 1851 besoek het om die grens vas te stel.(50) Die volgende jaar 1864 is J.W. Viljoen en 'n ene Zander as kommissie na

---

(44) R. 681/54 : Kopy van besluiten van Kommissie (geen datum).

(45) R. 1682/57 : Raport aan den Hoog Edelen President, ged. Pretoria, 26/8/57.

(46) S.A. Argiefstukke, Transvaal No. 3, pp.528-530 : Bylaag, 1858 : R. 2523a/58 No. 30.

(47) R. 2224/58 : Verklaringe afgeneem deur die Kommissie.

(48) S.A. Argiefstukke, Transvaal, No. 4, p.74 : Volksraadnotule, Pretoria, 10/9/60 e.v.d. 25/9/60, art. 127.

(49) U.R. 1A, U.R.B. ged. Potchefstroom, 6/4/61, art. 10.

(50) S.A. Argiefstukke, Transvaal, No. 4, p.180 : Volksraadnotule 12/10/63.

Mahura en andere(51) en die jaar daarop is besluit om weer 'n kommissie na hom te stuur oor die grenskwessie.(52) In 1866 is 'n kommissie gestuur om die grens tussen die Swazie en die Z.A.R. te gaan vasstel(53) en 'n maand later is 'n tweede kommissie na Swaziland om vas te stel hoe sake na Mswazi se dood staan.(54)

In 1869 is 'n kommissie na Zoutpansberg om sake daar reg te stel en onder andere aan die stamme te verduidelik dat die superintendente en diplomatie agente afgeskaf is en hulle hulle nou tot die lande moet wend.(55) In 1871 is daar weer 'n kommissie na Swaziland om die gebied onder die republiek te bring(56) en in 1877 is 'n kommissie na Zeerust om 'n kapteinskapsaak te ondersoek. Hierdie kommissie het gevind dat die wettige opvolger nog te jonk is en het volgens Naturellereg 'n regent aangestel.(57)

---

(51) R. 339/64 : Verslag ged. Soutpan, 13/6/64.
(52) U.R. 2, U.R.B. ged. 23/3/65, art. 16.
(53) R. 847/66 : C. Potgieter aan president ged. 24/8/66.
(54) U.R. 2, U.R.B. ged. 27/9/66, art. 2.
(55) U.R. 3, U.R.B. ged. 26/10/69, art. 21(a).
(56) U.R. 4, U.R.B. ged. 20/12/71, art. 130.
(57) R. 718/77 : Verslag van kommissie, ged. 13/2/77.

## VOORSTELLE EN KRITIEK OOR DIE ADMINISTRASIE VAN NATURELLESAKE.

Dit is duidelik dat die regering van die Z.A.R. redelik bont en inkonsekwent ge-eksperimenteer het met Naturelle-administrasie -iets wat eintlik nie nodig was nie in die lig van die feit dat sowel in Natal as Kaapland die kommissaris-idee al goed posgevat het. Benewens die regeringspogings in verband met Naturelle-administrasie het daar van die kant van die publiek en dienende amptenare in die laat sestiger- en begin sewentigerjare voorstelle en kritiek gekom - sommige in landsbelang en sommige in eie-belang.

Johan Abraham Weeber van Welgevonden, Schoemansdal, het byvoorbeeld beswaar gemaak teen Albasini wat „ageert als een soort kaffers-Magistraat in het wyk der Spelonken" en die President meegedeel: „het is myn nederig en eenvoudig verzoek dat zodanige diensten zo ook de verrigtens van kommandos aan eene andere beampte of aan de Veldkornet der wyk zal toe vertrouwd worden die alles even so goed en welligt beter kan en moet verrigt dan den W.E. Heer Albazini."(58) Maar hy was 'n enkeling te midde van vele wat ten gunste van spesiale amptenare was.

Die mense van Pretoria was van mening dat indien daar beter beheer oor die Naturelle was, hulle makliker diensvolk sou kon kry. Hulle stel voor in 'n memorie „dat er een bekwame, vertrouwend en belangstellend perzoon worde benoemd en aangesteld

---

(58) R. 3945/60 : Weeber aan President en U.R., ged. 28/8/60.

om opzigt te houden als toeziende Voogd, over genoemde dienstbare Kaffers...."(59)

Veldkornet A.P. van der Walt was 'n self-aangestelde spesiale amptenaar vir sekere kaffers. Daar was misverstand oor en hy verklaar „Ik ben niet aangesteld door de hooger authoriteiten als Kaffer-consul maar ik ben aangesteld door den belanghebbers als opsigter over hun volk volgens contract en opvolger. Dit contract bestaat tussen A.P. van der Walt as Veldcornet en voorman met zijn menschen en met die Kaffer Kapitein Maheb met zijn volk."(60)

G.F. Lastdrager en 17 ander uit Zoutpansberg het in 1864 „eene Commissie uit ons midden" gevra om:-

1. Alle kaffersake tussen hulle te laat ondersoek en reg te laat geskied;
2. Alle kaffersake tussen hulle en die blankes te laat ondersoek;
3. „Om alle mogelijke Kafferbelangen te behartigen, welke in verband staan met de veiligheid der omliggende natiën, welke met ons in vrede zijn."
4. Om alle kafferopgaaf regverdig te in en aan die regering te besorg en

---

(59) R. 434/63 : Memorie aan President en U.R., ged. Pretoria, 4/6/63.

(60) R. 722/63 : Verklaring van A.P. van der Walt voor Landdros F.K. Maré, ged. Pretoria, 24/9/63.

5. „Om zoveel mogelijk door regtvaardigheid aan de Natiën te bewijzen in hun regtvaardig eigenbelang, het belang alzoo te bevorderen van die Olifantsjagt."

Die gevolge van so 'n kommissie sou wees dat die ivoorhandel bevorder sou word want dit sou 'n end maak aan die terughou van ivoor en rus en veiligheid sou herleef in die jagveld. Jag en handel sou weer floreer![61]

In dieselfde jaar (1864) het 'n aantal mense by M.W. Pretorius daarop aangedring dat Naturelle-administrasie moes verbeter. „Naar ons oordeel zou, door de kaffers onder een geregeld administratie te brengen, voor gouvernement een jaarlyksche vermeerdering van inkomsten kunnen worden verkregen van minstens honderd pond sterling, terwijl en tevens voor de blanke bevolking door meerder dienst van hen voordeel uit zou ontslaan."[62]

Die volgende jaar het ene C. Botha en 26 ander van Malitzesland aan die Uitvoerende Raad tydens dié se sitting in Schoemansdal voorgestel dat aangesien die las van Naturelle-administrasie op die veldkornet rus en die las vir hom te groot is onder sy klein salaris, „een afzonderlyke persoon in elk wyk aan te stellen, die over de kaffirs kunnen handelen en die dezelfde magt hebben als dié der

---

(61) R. 39/64 : C.J. Lastdrager e.a. aan President en U.R., ged. Zoutpansberg, Januarie 1864.

(62) R. 625/64 : S. Smuts en 18 ander aan President en U.R., ged. Utrecht, 22/8/64.

veldcornetten......". So 'n persoon moes van instruksies voorsien wees waarvolgens hulle kon handel. Volgens hulle sou sulke amptenare maklik te bekom wees en vrede en eensgesindheid sou onder die burgers heers.(63)

Veldkornet H.P. Malan het die volgende jaar (1866) aan die President voorgestel dat die Naturelle van die blankes geskei word in die veldkornetskappe en dat vir ieder 'n amptenaar aangestel word. Hy voeg by dat „als u hoog Edele het goed denk zal ik mijn verkiesbaar stel over de kaffers as superent."(64)

Twee jaar later in 1868 het J. Weeber en 34 ander onder wie J. Albasini en J. Vercueil aan die President, terwyl hy in Zoutpansberg was, voorgestel dat 'n Kommissie bestaande uit drie lede benoem word deur die Uitvoerende Raad onder eed en instruksie en onder die naam van Diplomatieke Agente of 'n ander naam „ten einde onlusten onder de naturellen te voorkomen". Die drie lede sou een liggaam vorm wat in Maart, April en Mei opgaaf moes invorder en dit na die Landdros stuur. Verslag moes aan die President en Uitvoerende Raad gedoen word. Voorts moes hulle „geschillen of kwesties" onder die Naturelle skik asook sake tussen Blank en Bantoe waarneem, met die uitsondering van kriminele sake.

---

(63) R. 1353/65 : Memorie van C. Botha en andere, ged. Malietziesland, 22/12/65.

(64) R. 1263/66 : H.P. Malan aan President, ged. Hektsrivier, 19/12/66.

Geen patrollies moes sonder dié Kommissie se toestemming uittrek nie en die kommissie moes die vryheid hê om op te tree teen onwillige belastingpligtiges. Geskenke moes gelykop tussen die drie verdeel word.(65)

Die Uitvoerende Raad het die memorie na die Volksraad verwys en bygevoeg dat hulle dit nie kan steun nie.(66)

In 1874 het uit Oos-Transvaal ook 'n voorstel gekom in verband met administrasie. Die boere van „Umcomatie" het versoek dat 'n soort van vrederegter in die winter-maande wanneer hulle bosveld-toe trek moet regeer oor die kaffers want hulle verwoes alles terwyl hulle (die boere) in die bosveld is! Hulle sou graag wou sien dat A.J. de Clerk aangestel word want hy is goed bekend onder die kaffers.(67)

Noemenswaardig is 'n gedagte wat Paul Kruger in 1869 uitgespreek het toe hy die tweede kommissie na Zoutpansberg gelei het. Hy het aanbeveel dat „kaffer-magistrate" aangestel word om Naturellesake in die distrikte te behartig. Hy het in alle waarskynlikheid bedoel dat blankes met die magte van magistrate in Naturellegebied gestasioneer moet word.(68)

---

(65) R. 944/68 : Memorie van J. Weeber en andere, ged. Klipdam, distrik Zoutpansberg, 24/7/68 aan President.

(66) U.R. 2, U.R.B. ged. 22/8/68, art. 5.

(67) R. 1847/74 : J.W. Nel en 34 ander aan President en U.R., ged. Umcommatie, 1/9/74.

(68) R. 1591/69 : Notule van die Kommissie, ged. Goedewensch, 24/11/69. Vgl. De Vaal, Argiefjaarboek, 1953, I, p.124.

STRUWELINGE EN ONMIN OOR DIE SPESIALE AMPTENARE VIR NATURELLESAKE:

Die gevoel wat Johan Abraham Weeber van Welgevonden, Schoemansdal in 1860 uitgespreek het teen Albasini wat „ageert als een soort van kaffers-Magistraat" en sy bewering dat die veldkornet die saak net so goed indien nie beter nie, kan hanteer,(69) was wel nie 'n algemene opinie nie maar was tog 'n aanduiding van hoe party mense - en daar was stellig meer as net Weeber - oor die spesiaal-aangestelde persone gevoel het.

Landdros Van Nispen het in 1868 gesê dat die betrekking van Superintendente van Naturellestamme groot opskudding en ontevredenheid onder die burgers veroorsaak het en self kon hy geen voordeel daarin sien nie. Vir hom sou dit beter wees as die Superintendente hulle ontslag kry.(70)

Twee jaar tevore in 1866 het Van Nispen voorspel dat 'n botsing tussen die Superintendente en die Veldkornette nie sou uitbly nie omdat daar teenstrydighede in die instruksies van die veldkornette en die superintendente is.(71)

Afgesien van teenstrydighede in die ware sin van die woord (wat eintlik minimaal was) was die groot moeilikheid oorvleueling. Veldkornette is nie onthef of aan bande gelê wat betref hul magte oor

---

(69) R. 3945/60 : Weeber aan President en U.R., ged. 28/8/60.

(70) R. 40/68. Vgl. De Vaal, Argiefjaarboek, 1953, I, p.111.

(71) R. 260/66 ged. 23/2/66.

Naturelle nie en dié ongerymdheid het verwarring in Zoutpansberg veroorsaak. 'n Volksraadskommissie van 15 November 1867 het die redes hiervoor as volg gestel:- „door de onvolledige en elkander tegen sprekende instructien door de toenmalige regering aan den superintendent van kafferstammen, en aan de krijgsofficieren van dat district, met betrekking tot hunne magt omtrent kafferzaken (greep), een groot misverstand onder bovengemelden ambtenaren plaats....."(72)

Nie net die amptenare nie, maar ook die Naturelle het verward geraak en nie presies geweet wie om te gehoorsaam nie,(73) - enersyds vanweë die administratiewe toestand en andersyds vanweë die twis en verdagsaaiery onder die amptenare self.

Albasini en Duvenage was die twee superintendente wat die meeste in botsing met die veldkornette gekom het maar die ernstiger botsings was tussen Albasini en Vercueil, die landdros. Albasini was by een geleentheid baie verontwaardig oor 'n aanval wat in opdrag van Vercueil deur Michael Buys en Tromp op Davhana (een van Albasini se onderhoriges) gemaak is. Hy het by Vercueil gekla en laasgenoemde het aan hom gesê dat naturellesake tot die amp van kommandante en veldkornette behoort!(74)

---

(72) Van Jaarsveld, p.295; (R. 758/64.)

(73) R. 933/66 : A.P. Duvenage aan U.R., Kalkfontein, 12/9/66. R. 937/66 : A.P. Duvenage aan Staatsprokureur, Kalkfontein, 12/9/66.

(74) R. 316/64 : Albasini aan Landdros Vercueil, Goedewensch, 3/6/64. R. 328/64 : Albasini aan U.R., Goedewensch, 9/6/64.

Vercueil was egter nie een van die twee nie maar landdros. Boonop was hy bewus van Albasini se aanstelling en sy pligte en die antwoord wat hy gegee het skyn bloot uit persoonlike naywer te gewees het.

In die saak van Munene, waarin Albasini betrokke was, het die onmin jeens laasgenoemde weereens duidelik aan die lig gekom. Albasini het geweier om voor die landdros te verskyn en hom op sy instruksies beroep waarvolgens hy slegs aan die President en Uitvoerende Raad verantwoordelik was. Hierop het Vercueil en sy ondersteuners besluit dat Albasini belet moet word om hom verder met Naturelle-sake in te laat en het die veldkornette opgedra om die sake te hanteer.(75) Albasini het Vercueil verkla en die Uitvoerende Raad het 'n kommissie gestuur om sake te ondersoek.

'n Versoekskrif is voor die kommissie gelê waarin gevra word dat veldkornette die belastings moet in en dat vaste instruksies in dié verband uitgereik moet word.(76) Die moeilikhede is egter nie deur die Kommissie opgelos nie.

'n Verdere voorbeeld van teenstrydige instruksies doen hom voor in die gebeurtenis van Munene se verskuiwing. Landdros Vercueil is in Augustus 1864 opgedra om Munene te verskuif met behulp van die krygsoffisiere. Dieselfde taak is

---

(75) R. 210/64 : F.H. Geyser aan Albasini, Zoutpansberg, 14/4/64.

(76) R. 513/64. J.H. du Plessis e.a. aan Pres. en U.R., Zoutpansberg, 1/8/64.

egter in September 1864 aan Albasini opgedra! 'n Volksraadskommissie wat die saak van Munene ondersoek het sê onder andere dat die gewilligheid van amptenare ly onder teenstrydige instruksies en dat verwarring daaruit voortvloei.[77]

Abraham Duvenage, self voorheen veldkornet en waarnemende Landdros, het kort na sy aanstelling aan die President geskryf: „Het spyt my gedrongen te zyn Uw. H. Edl. te moeten te kennen geven dat sowel de Instructien van den Veldkornet als de Wet ter voorkoming van Landlopery, Dievery van Kaffers geheel in stryd zyn met myne instructies als Superintendent van Kaffers stammen." Voorts meld hy dat so 'n toestand tot nadeel van die publieke belang is en dat die Naturelle ook verward is. Hy vra 'n wysiging van die veldkornet se instruksies of van sy eie - so nie sal hy bedank.[78] In 1865 het hy egter ook gevra vir sy ontslag „omdat de Kaffer-wet veel te wenschen overlaat."[79] Nieteenstaande sy klagtes het hy tog soms saamgewerk met die ander superintendente en die krygsoffisiere.[80]

Van Nispen, die Landdros in Zoutpansberg in 1866, wou hê dat die Superintendente onder sy gesag moes ressorteer sodat hy 'n ko-ordinerende faktor kon wees.[81] Verder wou hy toekomstige

---

(77) R. 758/64 : Landdros J. Vercueil aan Pres. en U.R., Schoemansdal, 11/9/64.

(78) R. 933/66 : Duvenage aan U.R., ged. 12/9/66.

(79) U.R. 2, U.R.B. ged. 5/4/65, art. 117.

(80) R. 106/67 : Notule van byeenkoms gehou deur Duvenage volgens art. 3 van sy instruksies (geen datum, maar was voor 15/1/68.)

(81) R. 260/66 : R.A. van Nispen aan Pres., Schoemansdal, 23/2/66.

botsings probeer vermy deur sekere, volgens hom botsende instruksies van amptenare pertinent onder die regering se aandag te bring. Volgens hom het artikel 5 van die Superintendente se instruksies gebots met artikels 39 en 40 van dié van die veldkornet. Artikel 5 het gelui dat niemand geregtig sou wees om enige van die „goevernementsvolk" te huur sonder goedkeuring van die superintendent nie. Die veldkornetsinstruksies het bepaal dat aansoeke om kleurlinge in diens te neem by die veldkornette gedoen moes word en onderhandelings oor diensvolk sonder voorkennis van die veldkornet strafbaar was. Van Nispen vra toe die Uitvoerende Raad om hom van afskrifte van die superintendente se instruksies te voorsien sodat hy op hoogte van sake kon bly.[82]

Maar Van Nispen se voorbeeld was swak of hy het geen gesonde basis vir sy argument gehad nie en tewens so skyn dit te gewees het met al die skrywery oor „botsende" instruksies. In die eerste plaas was Albasini se Knopneuse - die sogenaamde goewermentsvolk - nooit onder dieselfde kam geskeer as die stamvolk nie omdat (1) Albasini hul „kaptein" was en hulle sy persoonlike „hulp publico" was; (2) hulle vrygestel was van belasting en onder Albasini se jurisdiksie en beheer gestaan het afgesien van wat wie ookal wou beweer; Ten slotte was die veldkornet-instruksies opgestel vir die veldkornette oor die

(82) R. 291/66 : R.A. van Nispen aan U.R., Schoemansdal, 1/3/66.

hele Z.A.R. afgesien daarvan of hulle in gebiede diens gedoen het waar oorwegend blankes of oorwegend Bantoe gewoon het en Zoutpansberg was een van 'n groot aantal distrikte waar die Bantoe in die meerderheid was en 'n spesiale amptenaar toegesê was. Wat meer waar is, is dat daar nie samewerking was nie vanweë persoonlike naywer en botsende belange.

Met 'n petisie van die publiek en Van Nispen se voorstelle voor hulle, het die Uitvoerende Raad besluit om die superintendente af te skaf omdat die volk daarteen was. Beheer oor Naturelle sou voortaan weer onder die Landdros en veldkornette ressorteer.(83)

So donker soos die prentjie gewoonlik geskilder word(84) was dit ook nie. Vercueil, Duvenage en Albasini het dikwels saamgewerk en saam vergader(85) en soms bitter verskil en getwis.(86) Die twis oor die spesiale amptenare was egter beperk tot Schoemansdal en op al die ander dorpe waar spesiale amptenare van die een of ander soort was, was geen moeilikheid nie, tewens soos voorheen gesien was daar 'n taamlike eenparige gevoel vir die beter administrasie van Naturellesake deur spesiale amptenare - of hulle genoem sou word Kaffer-konsul, Diplomatieke Agent, Kaffer-magistraat, Superintendent of Kommissaris,

---

(83) U.R. 2, U.R.B., ged. 9/4/68, art. 1.

(84) Vgl. De Vaal, Argiefjaarboek, 1953, I, pp.88-112.

(85) Vgl. R. 406/66 : J. Vercueil aan U.R., Schoemansdal, 9/4/66.

(86) Vgl. R. 118/69; Stukke oor Munene en Muzila en stukke oor die ondersoek teen Albasini.

kom nie daarop aan nie.

Al die eksperimente met spesiale persone en al die voorstelle was teen 1876, toe 'n nuwe patroon ontwerp en in werking gestel is met enkele uitsonderings, afgeloop. Te midde van al die eksperimente en voorstelle, onluste en onrus onder Boer en Bantoe, het die Naturelle-administrasie in die meeste gevalle in die bekwame en ervare hande van die gewone landsamptenare, die landdroste, veldkornette en krygsoffisiere, berus.

Die egalige patroon van administrasie is in 1859 met Albasini se aanstelling verbreek en metterjare - selfs na 1870 toe meeste van die eksperimente met superintendent en diplomatieke agente afgeloop was - het die patroon meer en meer verbrokkel. Die verbrokkeling was egter ook nie op 'n vaste patroon nie en het gewissel van die gebruikmaking van die Buys-basters tot 'n veeltalige geheime-agent in die persoon van Theodor Doms, van 'n figuur soos Joâo Albasini (wat byna net so 'n fantastiese lewensgeskiedenis gehad het as Coenraad Buys, die Oos-Kaaplandse Boer wat totaal verkaffer het) tot Stephanus Schoeman, een van die mees stormagtige figure in die geskiedenis van die Republiek.

Maar die Republiek was in die laaste van sy wordingsjare en dit is te begrype dat hierdie stadium van eksperimente, nalatigheid, inkonsekwensies ens., sou volg. Veel kennis is egter in hierdie jare opgedoen deur sowel Blank as Bantoe en veel goeds sou uit die troebel waters te voorskyn kon kom en ten opsigte van Naturelle-administrasie het dit wel gekom in die vorm van 'n heel nuwe patroon vir die administrasie van Naturellesake.

WET NR. 3 VAN 1876 BIED 'N NUWE ADMINISTRATIEWE PATROON.

Op 1 Julie 1872 het die Z.A.R. 'n nuwe President in die persoon van Ds. Thomas F. Burgers gekry. Hy was vir sy tyd 'n geleerde man met idees wat sy tyd, en in besonder die ontwikkelingstadium van die Republiek, vér vooruit was. Sy voorganger, M.W. Pretorius het in 1871 bedank na 'n dienstyd van 14 jaar. Gedurende hierdie tydperk was hy vir 4 jaar (1860-64) in die O.V.S. waar hy tot President verkies was. (Hy het hom as President verkiesbaar gestel in 'n poging om die Z.A.R. en O.V.S. tot een republiek te verenig.) Hoewel die Z.A.R. in 'n mate gely het onder Pretorius se afwesigheid het dit tog gebaat by sy eksperimente in Naturelle-administrasie, al was dit net in soverre dat die eksperimente getoon het dat spesiale amptenare met vaste instruksies 'n noodsaaklikheid was vir die hantering van die Bantoe.

Thomas Francois Burgers sou egter die man wees wat met 'n uitgebreider en beter deurdagte vorm van Naturelle-administrasie sou kom om die Republiek waarin hy soveel belang gestel het volgens sy eie insigte op te hef. Dat hy besonder belang gestel het in Naturellesake ly geen twyfel nie. In 1875 het hy aan Lord Carnavon sy menings oor Naturellesake in Transvaal gelug(1) en Carnavon het die stuk as van soveel belang beskou dat hy dit na Sir H. Barkly deurgestuur het(2) en aan Barkly geskryf het : „I have received this communication with much satisfaction, indicating, as it does, a disposition

(1) R. 3053/75 : Kopie van brief van Thos. Burgers aan Carnavon (in Engels), 4/6/75. Sy „Views on the Transvaal Native question" soos hy dit genoem het, kon ongelukkig nie opgespoor word nie.

(2) R. 3055/75 : Carnavon aan Barkly, 15/6/75.

to adopt those sound and humane principles of Native Government without which the agreement on a common policy would be impossible......"(3)

Bykans 'n jaar later kom Burgers voor die dag met 'n Naturellewet wat poog om te konsolideer, te hervorm en te verbeter op die ou vorm van Naturelle-administrasie wat hoofsaaklik in die hande van die landdroste en krygsoffisiere was.

Die aanhef van die wet wat bekend is as Wet 3 van 1876(4) is veelseggend. Dit lui: „Nademaal het noodzakelijk is bevonden om beter voorziening te maken betrekkelyk de wetten der Naturellen....." Dit is onmiddellik duidelik dat die algehele posisie nagegaan was, dat hervorming noodsaaklik geag is en dat beter voorsiening as die reeds bestaande gemaak moes word - tipies van President Burgers se geesdrif vir die opheffing van die Republiek.

Die tradisionele beleid van die Republiek is nie verander nie maar net gekonsolideer en verskerp in die rigting van strenger beheer en wat deur die blankes beskou is as 'n hoër peil van beskawing.(5)

Administratief is 'n geheel-en-al nuwe stelsel ingevoer - nie soseer nuut in Suid-Afrika nie (want 'n patroon wat in baie opsigte dieselfde as die voorgestelde is, het reeds in Natal en Oos-Kaapland bestaan) maar 'n stelsel nuut vir die Z.A.R.

---

(3) R. 3055/75 : Carnavon aan Barkly, ged. 15/6/75.

(4) „Goedgekeurd en vasgesteld bij VRB. ged. 9 Junij 1876, art. 143 (Locale Wetten, p.662). Gedeeltelik vervang deur Wet 6 van 1880 en Wet 11 van 1881 en herroep deur Wet 4 van 1885, art. 1 (Ibid.)

(5) Locale Wetten, p.667 : Art. 24 : Kleredrag van „skouer tot knie" word verpligtend in blanke gebiede; Veelwywery sal nie erken word nie; ens.

Artikel 2 van die wet lui: „Over iedere zoodanige localiteit(6) zal door de Regering worden aangesteld de door hen erkende of gekozen kapitein, onder behoorlijke instructiën, met een billijk salaris en de dan verantwoordelijk zal worden gehouden aan de Regering voor de behoorlijke invordering der belastingen verschuldig door de bewoners van zoodanige localiteit, overeenkomstig de wetten."(7)

Die posisie van die stamhoofde word dus nie alleen in die administrasie erken nie maar hulle word ook ingespan in die administrasie van hul eie mense onder salaris en instruksies. Erflike kapteinskappe sou nie meer erken word nie en die regering sou stamhoofde na goeddunke aanstel.(8)

Verder sou in die Bantoegebiede(9) spesiale blanke amptenare aangestel word onder die titel van Onder-kommissaris, met die magte van Vrederegters om die stamhoofde behulpsaam te wees in die administrasie van hulle mense. Enige moeilikhede tussen stamhoof en onder-kommissaris sou deur die „Commissaris van Naturellen" beslis word en hy is aan die Uitvoerende Raad verantwoording verskuldig.(10)

Verder sou die regering polisie aanstel in die betrokke gebiede maar benewens hulle was alle Naturelle gehou om hulp te verleen in die polisiediens

---

(6) Spesifieke woongebiede vir Naturelle (in die wet genoem 'n „Localiteit" en later 'n „lokasie" in die algemene spreektaal) moes aangewys word volgens art. 1 van die wet. (Locale Wetten, p.662).

(7) Locale Wetten, pp.662-663.

(8) Artikel 27 van Wet 3/1876.

(9) Aangewys in terme van artikel 1 van die wet.

(10) Art. 3 van Wet 3/76. In die instruksies wat onder die wet uitgevaardig is vir onder-kommissarisse (Sien Staats Courant No. 650 dd. 13/9/76 (G.K. 263 ged. 12/9/76)) word kommissarisse genoem.

en hulle sou vir sodanige diens vergoed word.[11]

Dit is noodsaaklik dat die instruksies van die onder-kommissarisse (in die instruksies „Commissaris" genoem) van naderby beskou word daar dit die nuwe patroon besonder duidelik uitbeeld.

Eerstens moet die kommissaris sorg vir die uitvoering van die wet (Wet 3 van 1876) sovér dit Naturelle „op vaste locaties" aangaan. Naturelle wat by boere op plase woon en ander buite die Bantoegebiede „blijven voorals nog onder de administratie der Veldcornetten."[12] Die kommissaris sou bestuurder en regter in die gebied wees asook „Chef der Politie voor't district."[13] Hy moes elke drie maande volledig verslag van sy werksaamhede en die algemene toestande in sy gebied doen by „den Superintendent van Naturellen" en tot tyd en wyl die Superintendent (in die wet genoem „Commissaris") aangestel is, by die Regering. Hy moes voorts maandeliks aan die landdros van die distrik verslag doen oor geldsake en oor sy werksaamhede as Polisiehoof.[14]

Naturelle wat werk soek moes hy gratis van 'n pas voorsien,[15] jaarliks moes hy 'n geweerinspeksie in sy gebied hou[16] en hy moes sorg vir

---

(11) Art. 30 van Wet 3/76.

(12) „Instructie voor den Onder-Commissaris dedoel bij art. 3 der Wet, betreffende de Naturellen, No. 3 van 1876, ged. 9 Junij, art. 143" - art. 1.

(13) Ibid, art. 3.

(14) Ibid, art. 5 en art. 12.

(15) Ibid, art. 13.

(16) Ibid, art. 14.

die daarstelling van die polisiemag in sy gebied.[17] Hy moes in vrede en vriendskap onderhandel en moes „zooveel mogelijk de costumen der Naturellen in ach (nemen)."[18] Ten slotte moes hy vir belastingdoeleindes 'n boek hou van (1) bewoonde hutte, (2) alle mans bo 20 jaar, (3) alle Naturelle wat gestempelde gewere het, (4) alle buitelandse passe wat hy afgee en (5) 'n boek van Inkomste en Uitgawe hê.[19] Benewens hierdie administratiewe magte en pligte sou die onder-kommissaris sekere juridiese pligte hê. Hy sou naamlik Vrederegter wees met die volgende regsmag:- In siviele sake tussen Naturelle sou hy dieselfde magte as 'n landdros hê. In Kriminele sake bepaal hy hom as polisiehoof tot polisiesake en kleinere kriminele sake soos die wat 'n landdros ook mag beslis. In strafbepalings volg hy die Landdrosinstruksies na, met dien verstande dat hy in alle sake Bantoereg nie uit die oog moet verloor nie. Dit word verwag dat hy van sy vonnisse verslag sal doen aan sowel die Superintendent as die Staatsprokureur.[20] Op sy vonisse kon geappelleer word na die hof van Landdros en Heemrade[21] en advies aan Naturelle teen blankes sou pro Deo wees.[22]

---

(17) Ibid, art. 15.
(18) Ibid, art. 6.
(19) Ibid, art. 11.
(20) Ibid, art. 8.
(21) Ibid, art. 9.
(22) Ibid, art. 10.

Die Onder-kommissarisse word vir 2 jaar aangestel, moes 'n Naturelletaal ken en £300 deponeer.(23) Hulle sou vir spesiale gebiede aangestel word,(24) sou 'n vaste salaris kry en mog geen geskenke aanvaar nie.(25) Die superintendent kon hulle beboet tot 'n maksimum van £50 of skors vir twee maande. Hulle kan appelleer na die Uitvoerende Raad teen sodanige tugmaatreëls.(26) Ten slotte moes hulle die volgende ampseed aflê:-

„Ik zweer dat ik mij met hart en ziel zal weiden aan de bevordering van het welzijn der Naturellen, dat het mijn streven zal zijn de naturellen te winnen voor de waarachtige beschaving;......" ens.(27)

Dit is opmerklik dat dienskontrakte en ander transaksies waarin blankes betrokke kon wees, nie in die onder-kommissaris se hande geplaas is nie. Artikels 19 en 20 van die wet hou die jurisdiksie oor sodanige sake uit vir die veldkornette, landdroste en vrederegters en laasgenoemde sou spesiaal in dier voege magtiging ontvang om te handel. Heer en diensbode-klagtes kon deur enige van die drie amptenare verhoor word en in die geval van veldkornette en vrederegters se uitsprake, kon na die landdros geappelleer word.

'n Leemte in die wet is ongetwyfeld die gebrek aan inligting omtrent die doel, pligte en magte van die „Commissaris van Naturellen" of „Superintendent van Naturellen" soos hy in die

---

(23) Ibid, art. 2.
(24) Ibid, art. 4.
(25) Ibid, art. 17.
(26) Ibid, art. 18.
(27) Ibid, art. 7.

instruksies genoem word. Die enkele feit dat hy aan die Uitvoerende Raad verantwoording verskuldig is,(28) is van die uiterste belang want dit impliseer dat die Bantoe administratief - indien nie ook polities nie - genomineerde verteenwoordiging in die regering verkry het.

Die nuwe patroon is egter duidelik: aan die hoof van die Republiek se Naturelle-administrasie sou 'n Superintendent staan met amptenare bekend as kommissarisse in die belangrikste Bantoe-gebiede. Voorsiening is gemaak vir die administrasie van Naturelle buite die gebiede en reëlings is getref vir die onderlinge samewerking van die spesiale en gewone landsamptenare. Vir die eerste keer in die geskiedenis het die spesifieke administrasie van Naturellesake 'n eenvormige patroon in die Republiek aangeneem.

Voor die einde van 1876 is onder-kommissarisse aangestel vir die gebiede Waterberg, Zoutpansberg, Lydenburg en Lebombo en tipies van President Burgers is „nuwe bloed" in die administrasie ingebring met die uitsondering van die onder-kommissaris vir Lebombo wat reeds gedurende die eksperimentele jare voor 1876, en wel in 1875, aangestel is as „commissaris by de Amaswasies"(29) en blykbaar aangehou is in sy pos vanweë die feit dat hy by die nuwe patroon ingeskakel het ten spyte van sy datum van aanstelling.

---

(28) Art. 3 van Wet 3 van 1876 (Locale Wetten, p.662).

(29) U.R. 5, U.R.B. ged. 11/10/75, art. 183.

DIE WERKSAAMHEDE VAN DIE ONDER-KOMMISSARISSE.

Alvorens oorgegaan word tot 'n ondersoek na die aard van die werksaamhede van die Onder-kommissarisse, moet gewys word op die skynbare gebrek aan uitgaande korrespondensie in hierdie verband.

In die argiewe van Middelburg en Lydenburg (die standplase van C. Schultze), Waterberg (die standplaas van W.V. King) en Zoutpansberg (die standplaas van O. Dahl) is baie min stukke oor Naturellesake en dié wat daar is dateer hoofsaaklik vanaf 1880-81 of het nie betrekking op hierdie onderwerp nie.[30]

Hoewel die indruk dus kan geskep word dat die werksaamhede van hierdie amptenare eensydig (d.w.s., slegs berustende op inkomende stukke) behandel word, kan dit moeilik anders wees.

President Burgers het minder as 'n jaar voor die aanstelling van hierdie amptenare terug-gekeer uit die buiteland en het na sy terugkeer heelwat sake gehad wat sy aandag geverg het en dit is waarskynlik dat baie min korrespondensie tussen hom en die Onder-Kommissarisse in hierdie kort tydperk vanaf Augustus 1876 tot April 1877 gewissel was.

---

(30) Landdros, Middelburg, 146-160 : Naturellesake-stukke dateer vanaf 1881.
Landdros, Lydenburg, 4 (1872-78) : Geen gegewens van belang.
Landdros, Waterberg, 109-117 : Naturellesake-stukke dateer vanaf 1894.
Landdros, Middelburg, 67 : geen gegewens van belang in die afdeling oor Naturelle nie.

Aan die anderkant het King byvoorbeeld eers in Oktober 1876 sy eerste verslag ingedien; Dahl se dagboek waarin hy aantekening gehou het van sy amptelike werksaamhede dateer eers van 1 Januarie 1877(31) af en Schultze het teen Oktober 1876 nog nie behoorlik duidelikheid gehad oor presies watter stamhoofde onder hom ressorteer en waar hulle hulle bevind nie.

In die tydperk van uiters ses maande waarin hul werksaamhede bespreek word sal dus volstaan moet word met 'n kort en moontlik eensydige bespreking daarvan.

---

(31) R. 7451/95(3) ; „Dag Journaal voor die Commissaris van Naturellen, Chef der Policie en Vrederegter voor Zoutpansberg Distrikt, Z.A.R., 1877". 'n Baie interessante joernaal vir die jare 1877-1879 bevattende dag-tot-dag aantekeninge van Oscar Dahl se amptelike werksaamhede in drie hoedanighede. Briewe ontvang, mededelings, onderhoude, besoeke, reise ens., is alles kort en saaklik aangeteken en getuig van nougesette pligsgetrouheid. Hierdie dagboek getuig daarvan dat Dahl baie min briewe van die regering ontvang het.

## (1) DIE WERKSAAMHEDE VAN W.V. KING, DIE ONDER-KOMMISSARIS VIR WATERBERG.

Op 31 Augustus 1876, skaars drie maande nadat Wet 3 van 1876 van krag geword het, het President Burgers aan die Uitvoerende Raad rapporteer dat hy op 7 Augustus vir Kaptein W.V. King aangestel het as Onder-kommissaris vir die gebied Waterberg teen 'n salaris van £20 per maand plus 5% van die belasting wat hy mag invorder.(32) Die aanstelling is deur die Raad bekragtig en 'n kennisgewing is in die Staatskoerant gepubliseer vermeldende dat hy sy ampseed op 7 Augustus 1876 afgelê het.(33)

In September 1876 het hy sy eerste verslag vanaf Nylstroom ingestuur oor 'n dam en lei-voor wat hy en die landdros moes uitlê.(34) In Oktober het hy gevra om 'n tronk te bou en om van 'n vlag voorsien te word(35) asook van 'n stempelmasjien vir die gewere wat hy moes stempel.(36) Op 14/10/76 het hy gekla dat veldkornet H. Prinsloo moeilikheid in sy wyk veroorsaak(37) en op 15/10/76 het hy sy eerste verslag in verband met Naturellesake ingedien - die ander synde in sy hoedanigheid as polisiehoof. Hy het vermeld dat Klaas Mankopane (Makapan) sy opgaaf betaal het en dat hy (King) nou gaan begin invorder.(38)

Teen die einde van die maand rapporteer hy dat hy op 'n belastingtoer was en dat Andries en die volk by Saxons Mission onder Waterberg wil

---

(32) U.R. 5, U.R.B. ged. 31/8/76, art. 127.

(33) Staats Courant No. 653, ged. 4/10/76 (G.K. No. 284 ged. 2/10/76).

(34) R. 2500/76 : W.V. King (Capt.) aan S.S. ged. Nylstroom, Sept. 1876.

(35) R. 2704/76 : W.V. King(Capt.) aan S.S. ged. 8/10/76.

(36) R. 2775/76 : W.V. King aan S.S. ged. 11/10/76.

(37) R. 2776/76 : W.V. King aan S.S. ged. 14/10/76.

(38) R. 2781/76 : W.V. King aan Pres. ged. 15/10/56.

val. Hy sou dit graag so gereël wil sien daar hulle hom as polisie baie sal help.(39) 'n Paar dae later deel hy mee dat „Swart Booy" van Apiesrivier drie van Sebitiela se volk beroof het en vra dat die landdros van Pretoria optree.(40)

Sy volgende skrywe is 'n klagte teen die onder-kommissaris van Zoutpansberg wat by Mapela belasting sou ingevorder het terwyl hy (King) meen dat Mapela onder hom moet ressorteer.(41)

Tot 2 April 1877 het King op hierdie trant voortgegaan om oor beuselagtighede te skryf.(42) Die enigste keer wat hy die geleentheid gehad het om sy bekwaamheid te bewys was toe hy 'n kommando teen Mankopane (Makapan) gelei het omdat laasgenoemde geweier het om belasting te betaal. Sy kommando het egter misluk.(43)

Verder het hy voortgegaan om klagtes in te dien teen die onder-kommissaris van Zoutpansberg, skynbaar as weerwraak teen sy suspensie wat gevolg het op sy inmenging in Zoutpansberg.(44) Hy is egter weer in sy pos herstel en het in diens gebly tot na die anneksasie.(45)

---

(39) R. 2901/76 : King aan S.S., ged. Waterberg, 21/10/76.

(40) R. 2942/76 : King aan S.S., ged. Waterberg, 25/10/76.

(41) R. 3470/76 : King aan S.S., ged. (ggen.)

(42) Vgl. R. 3598/76 ged. 27/11/76; R. 3469/76 ged. 29/11/76; R. 3648/76 ged. 11/12/76; R. 3745/76 ged. 18/12/76; R. 54/77 ged. 31/12/76; R. 273/77 ged. 11/1/77; R. 336/77 ged. 23/1/77; R. 919/77 ged. 2/3/77.

(43) R. 407/77 : King aan S.S. ged. 21/1/77.

(44) Sien R. 918/77 ged. 2/3/77 en R. 3596/76 ged. 4/12/76 vir klagtes. C. Moll (snr.) is aangestel as „Speciale Commissaris waarnemende Landdrost en wn.Commissaris van Naturellen" tydens King se suspendering. (Staats Courant No. 670 ged. 31/1/77 (G.K. No. 509 ged. 25/1/77) Besonderhede van hierdie insident word later verstrek omdat dit beter inpas by die relaas oor Oscar Dahl, onder-kommissaris vir Zoutpansberg.

(45) Vgl. R. 1449/77 : King aan Goew. Sec. ged. 26/4/77.

Dit dien vermeld te word dat King weinig reaksie op sy sogenaamde verslae ontvang het en dat dit nie ongemerk by hom verbygegaan het nie.[46] King het al sy verslae in Engels geskryf gedurende die tydperk onder bespreking en van regeringsweë kan geen besware teen hierdie feit gevind word nie.

--ooOoo--

---

(46) Vgl. Bv. R. 336/77 : King aan S.S. ged. 23/1/77. T.o.v. Mapela wag hy nog steeds op instruksies. Sien R. 3648/76 ged. 11/12/76 vir sy klagte teen Mapela.

## 2. DIE WERKSAAMHEDE VAN OSCAR DAHL, ONDER-KOMMISSARIS VIR ZOUTPANSBERG.

Oscar Dahl se aanstelling is eweneens deur die President op 31 Augustus 1876 bekend gemaak en dateer ook vanaf 7 Augustus 1876. Sy aanstelling is deur die Uitvoerende Raad bekragtig asook sy salaris van £300 per jaar plus 5% van die belasting wat hy invorder tot op £150 per jaar.(47)

Nog voordat Dahl sy nuwe gebied betrek het kry hy opdrag om te gaan vrede maak met stamhoof Mphahlele en om 300 beeste te eis.(48) Op 18 September 1876 het hy in Marabastad aangeland en op 19 September het hy sy eerste verslag as „Commissaris van Naturellen, Zoutpansberg" onderteken. In hierdie verslag meld hy dat daar oorlog is tussen Makhado en die Knopneuse en dat hy na Makhado wil gaan. Ten opsigte van die Thlôkwa en Ramokgopa se twis sal hy ook gaan probeer om vrede te maak. Verder is alles stil in die distrik.(49)

Dahl het sy kantoor op Eersteling geopen en vandaar in redelike Hollands sy verslae deurgestuur. Hy het verslag gedoen oor Tshwene,(50) Davhana,(51) Maraba,(52) Makhado,(53) die Thlôkwa (Matok)(54) en

---

(47) U.R. 5, U.R.B. ged. 31/8/76 art. 127. Sy basiese salaris was dus £60 p.j. hoër as King s'n en 5 maal so groot as Albasini s'n toe hy Resident-Vrederegter was. Sy aanstelling is in die Staats Courant No. 653 ged. 4/10/76 (G.K. No. 284 van 2/10/76) bekend gemaak met vermelding van die feit dat hy die ampseed op 7/8/76 afgelê het.

(48) U.R. 5, U.R.B. ged. 31/8/76 art. 128 : Behandeling van verslag van Landdros van Zoutpansberg ged. 23/8/76.

(49) R. 2497/76 : Dahl aan S.S. ged. Marabastad, 19/9/76.

(50) R. 2698/76 ged. 4/10/76 & R. 2699/76 ged. 4/10/76.

(51) R. 3102/76 ged. 26/10/76; R. 3373/76 ged. 21/11/76.

(52) R. 3372/76 ged. 21/11/76; R. 3485/76 ged. 29/11/76.

(53) R. 267/77 ged. 11/1/77.

(54) R. 935/77 ged. 27/2/77.

Malitze.(55) In feitlik elke verslag het hy, nadat hy 'n spesifieke geval behandel het, afgesluit met 'n algemene indruk van die toestande onder die stamme. Oor die vordering wat hy maak ten opsigte van die invordering van belastings het hy ook gereeld gerapporteer(56) asook oor passe wat hy uitgereik het.(57)

Die algemene toestande in die Spelonke-gebied het hom egter gehinder en hoewel hy sy dagtaak getrou volvoer het, het hy tog gevoel dat 'n kommissie die toedrag van sake behoort te ondersoek.(58) Eweneens het hy gevoel dat sy werk, veral in die Spelonke-gebied beter sal vlot indien hy oor 'n polisiemag beskik het. Hy het probeer om by Sebitiela polisie te werf(59) maar was skynbaar nie suksesvol nie. Hy vind dit moeilik om belasting te vorder met 1 blanke en 2 Bantoe-polisiemanne(60) en sou graag tussen 10 en 15 blanke manskappe as hulp wou hê.(61) Om sake nog moeiliker te maak was hy sonder ammunisie en moes herhaaldelik daarom aansoek doen.(62)

---

(55) R. 584/77 ged. 7/2/77.

(56) R. 3372/76 ged. 21/11/76; R. 3102/76 ged. 26/10/76; R. 2699/76 ged. 4/10/76; R. 2894/76 ged. 24/10/76; R.2782/76 ged. 11/10/76 (In hierdie geval het hy 75 beeste ontvang). R. 935/77 ged. 27/2/77 (In hierdie geval stuur hy 105 beeste aan). R. 1190/77 ged. 26/3/77 (stuur nog 110 beeste en sê sover is dit 290 wat hy aangestuur het!)

(57) R. 3485/76 : Dahl aan S.S., ged. 29/11/76.

(58) R. 34/77 : Dahl aan S.S., ged. 23/12/76; R. 935/77 ged. 27/2/77.

(59) R. 267/77 : Dahl aan S.S., ged. 11/1/77; R. 2894/76 ged. 14/10/76.

(60) R. 3190/76 : Dahl aan S.S., ged. 6/11/76.

(61) R. 2894/76 : Dahl aan S.S., ged. 14/10/76.

(62) R. 267/77 : Dahl aan S.S., ged. 11/1/77; R. 53/77 Dahl aan S.S., ged. 24/12/76.

Maar Dahl het ook vele ander moeilikhede op die lyf geloop van sowel die Blankes as die Naturelle se kant. Die veldkornet van die Spelonke-gebied het 'n vergadering op sy plaas belê om Dahl bekend te stel. Die Knopneuse het egter gehoorsaamheid geweier en gesê Albasini is hul „kaptein."(63) Maar hulle het nie die land verlaat nie en ook nie hul kaptein nie en Dahl moes klae „Albasinis invloed onder de Knobneuzen is zo groet als altijd....Ik heb deze kant der Dwarsrivier omtrent 30,000 Kaffers onder mij rechtsgebied, maar de 4,000 Knobneuzen in die Spelonken geven mij meer moeite als allen de andere te zammen."(64)

Maar die blankes het hom ook moeilike dae gegee, veral die mense van Rhenosterpoort. Laasgenoemde rapporteer nog al hulle sake aan die veldkornet en dit lyk vir hom na opset. Hy versoek die regering om hulle te beveel om Naturellesake by hom aanhangig te maak.(65)

Voorts het hy sy moeilikhede met die onder-kommissaris van Waterberg gehad. King het skynbaar doelbewus Dahl se gebied binne gegaan en die landdros het in Dahl se afwesigheid teen King se optrede geprotesteer op grond van die feit dat sy optrede die Naturelle kan verwar.(66) By sy terugkeer het Dahl die regering gevra vir 'n her-omskrywing van die skeidslyn tussen Waterberg en Zoutpansberg om moeilikheid te voorkom.(67)

---

(63) R. 3105/76 : Verslag van Veldkornet ongedateerd.

(64) R. 1189/77 : Dahl aan S.S. ged. 28/3/77.

(65) R. 118/77 : Dahl aan S.S. ged. 3/1/77.

(66) R. 408/77 : Landd. Marabastad aan S.S. ged. 19/1/77.

(67) R. 520/77 : Dahl aan S.S. ged. 31/1/77.

Sekere beskuldigings wat King daarna gemaak het, het Dahl baie omgekrap en hy het nie alleen verklaar dat dit vals en beledigend is nie maar bygevoeg dat King nog nie eers by Mmalebôhô en Rige, twee van die grootste kapteins in Waterberg was nie en dat hulle vir hom (Dahl) vra wie hul kommissaris is.(68)

Eweneens het 'n memorie (69) van H.R. Schnell en 68 ander wat gevra het vir 'n verdeling van Zoutpansberg in twee kommissarisskappe sodat hulle hul eie man kan kies, vir Dahl baie omgekrap. Hy het ontken dat hy onversigtig met die Naturelle is en dat hy sy instruksies verontagsaam. Volgens hom was die Spelonke se mense daarvoor verantwoordelik dat hy nie goed oor die weg kon kom met daardie Naturelle nie.(70)

Dahl was, te oordele na sy verslae en die kennis wat hy daarin openbaar, ongetwyfeld 'n goeie kommissaris en het hard gewerk. Soos hy dit stel „Daag en nacht is ik in zadel om klachten te horen en twisten te bevredigen en veele maal met groete gevaar...."(71) Staatsekretaris N.J.R. Swart het aan Shepstone rapporteer: „I think Dahl a better man than King. He is by birth a German of not much education. He is active and has collected some taxes."(72) Dit is duidelik uit die bespreking van

---

(68) R. 1231/77 : Dahl aan S.S. ged. 5/4/77.

(69) R. 3593/76 : Memorie aan President ged. 1/11/76.

(70) R. 3486/76 : Dahl aan President, ged. 29/11/76.

(71) R. 3190/76 : Dahl aan S.S. ged. 6/11/76.

(72) ad. R. 1433/77 : „N.J.R. Swart, Act. Gov. Sec. to His Ex. Minute d.d. 28/4/77".

Dahl se verslae dat Swart se getuigskrif 'n hopelose onder-estimasie van Dahl is maar wat wel reg is, is dat Dahl 'n beter man as King was.

--ooOoo--

## 3. DIE WERKSAAMHEDE VAN C. SCHULTZE, ONDER-KOMMISSARIS VIR LYDENBURG.

President Burgers het Schultze se aanstelling op dieselfde Uitvoerenderaadsvergadering aangekondig as Dahl en King s'n. Die Raad het dit egter nie bekragtig nie maar eers na die Volksraad verwys. Schultze sou £15 per maand kry plus 5% van die belasting, £150 p.j., nie te bowe gaande nie. Sy aanstelling is egter in dieselfde Staatskoerant gepubliseer en hy het ook op 7 Augustus 1876 die ampseed afgelê.(73)

In sy eerste skrywe aan die regering vra Schultze om sy hoofkantoor op Middelburg in plaas van Lydenburg te maak terwille van sy kontakte met goedgesindes. Hy deel ook mee dat hy nog nie sy instruksies ontvang het nie en sê hy wil graag kontak met vriendskaplike stamme maak.(74)

Sy volgende vyf stukke handel eweneens nog oor voorbereidings vir sy taak. Hy vra hoe om op te tree teenoor sendelinge en of hy hulle mag belet om in te meng in politiek;(75) hy sou graag die Staatskoerant wou kry asook 'n kopie van Wet 3 van 1876 en hy wag nog steeds op sy instruksies.(76) Voorts vra hy vir "eene naauwkeurig omskrywing" van al die stamme onder hom en wil weet of Mabhogo

---

(73) U.R. 5, U.R.B. ged. 31/8/76, art. 127; Staats Courant No. 653 van 4/10/76 (G.K. No. 284 van 2/10/76).

(74) R. 2740/76 : C. Schultze aan S.S., Middelburg, 10/10/76.

(75) R. 2741/76 : C. Schultze aan S.S., Middelburg, (geen).

(76) R. 2742/76 : C. Schultze aan S.S., (geen datum).

onder hom val.[77] Hy kan ook niemand kry as polisie nie en ook nie tolke nie. Sy geld is ook op en hy sal terugbetaling van wat hy amptelik moes spandeer waardeer.[78] Ten slotte meen hy ewe naïef dat dit noodsaaklik is dat hy Maserumule, Mogale en Mabhogo moet gaan sien maar hy wil eers weet wat daar by hulle in die verlede plaasgevind het voor hy optree.[79]

Hierdie swak wyse van diensaanvaarding (as mens dit met Dahl s'n vergelyk) het skynbaar nie die regering as sodanig getref nie en 'n potloodnota op die laasgenoemde stuk lui: „Zend hem copy instructies van o.comis; (Sts;Crt. 650) ook van akkord met Lekjolane (dit is Lekgolane). Hy moet zien of hy niet met behulp van Magalie (Mogale) het fort aan O.Rivier kan bezetten, zoo niet dan naar Magali gaan. Masliroom, Mosonvan en Marishane moet ook volk byzetten om het fort te bemannen. Heb. Landt. W. geschreven hem eene maand salaris te geven."

Teen die helfte van November 1876 het Schultze met veldwerk begin en op 15 November rapporteer hy dat hy en veldkornet F. Joubert van Steelpoort na Mabhogo was om belasting te gaar. Joubert het hom voorgestel maar Mabhogo was nie bereid om belasting te betaal nie. Sy (Schultze) se opinie is dat die vriendskaplike kaffers vir 2 of 3 jaar vrygestel moet word van belasting want slegs gramskap word deur die belastinggaardery verwek. „Wij moeten aan de Naturellen eerst iets bieden eer

(77) R. 2743/76 : C. Schultze aan S.S. (geen datum)

(78) R. 2937/76 : C. Schultze aan S.S. ged. Middelburg, 23/10/76.

(79) R. 2938/76 : C. Schultze aan S.S. ged. Middelburg, 23/10/76.

dat wy iets eischen zoo dat zy erkennen dat de wetten dienen tot hun best...." Dan besluit hy hy sal maar nie verder met die saak gaan nie en op verdere instruksies wag![80]

Op 16 Desember het hy 3 verdere verslae ingestuur. Die eerste was oor die sendeling Merensky se pogings om Sekhukhune tot vrede te bring. Hyself was saam met Merensky daar en Sekhukhune sal 'n rapportganger na Pretoria stuur om die vredesvoorwaardes te verneem.[81] Die ander verslag bevat 'n versoek van Mabhogo dat die regering 400 van sy jong manne wat op pad is na die diamant-velde, moet keer en terugstuur,[82] en die derde is 'n verslag van sy besoek aan Mogale, Marishane, Moreome en Maserumule wat meld dat hierdie stamhoofde bereid is om te help met die bemanning van die fort aan die Olifantsrivier. Sy indruk van die stamme is dat met goeie behandeling hulle onder wet en orde gebring kan word.[83]

In Januarie 1877 is hy op sy laaste reis na Ohrigstad. Hy rapporteer: „Ik had de hoop dat ik hier ten minste iets konde doen ten voordeel van den Staat en de Staatskas." Maar volgens hom het veldkornette Abel Erasmus en Stephanus Schutte onder die Ohrigstad-kaffers geroof en geplunder en nou is hulle vyandig.

Dan vermeld hy dat 'n ene Du Plooy na Mabhogo

---

(80) R. 3227/76 : C. Schultze aan S.S. ged. 15/11/76.
(81) R. 3690/76 : C. Schultze aan S.S. ged. 16/12/76.
(82) R. 3691/76 : C. Schultze aan S.S. ged. 16/12/76.
(83) R. 3692/76 : C. Schultze aan S.S. ged. 16/12/76.

gestuur is om opgaaf in te vorder. Hy beskou dit as in stryd met art. 4 van sy instruksies en bowendien is niks vir hom van die man gesê nie. Dit is „niet alleen een mistrouwen in myne perzoon maar ook eene beleediging tegen myn ambt." Derhalwe vra hy sy eervolle ontslag uit al sy poste (onder-kommissaris, vrederegter en polisiehoof) en voeg by dat hy geen ander pos wil hê nie.(84)

Die verlies kan in elk geval nie as groot beskou word nie want Schultze was skynbaar 'n man wat nie in staat was om sterk op te tree nie. Sy hele houding van mooi-werk en uitstel-gee toon dat hy nie die Naturel van daardie dae se mentaliteit begryp het nie en derhalwe nie sukses sou gehad het nie.

In ieder geval was R. Bell, die kaptein van die „New Scotland Border Corps" wat op 5 Februarie 1873 as Vrederegter(85) en in Oktober van dieselfde jaar voorlopig as kommissaris onder die Swazies aangestel was(86) nog daar en het net voor Schultze se bedanking 'n aanstelling gekry as onder-kommissaris vir die gebied Nieuw Schotland en noordwaarts van Krokodilrivierspoort en Lebombo op langs die rivier tot aan die baken van Nieuw Schotland en Wildebeeskop en langs die lyn van

---

(84) R. 297/77 : C. Schultze aan S.S., 15/1/77. 'n Potloodnota op die stuk het die strekking dat die gerug ten opsigte van Du Plooy ontken moet word en dat Schultze op die vingers getik moet word omdat hy op gerugte handel. Hy moes ook misdrywe soos dié van Du Plooy aan die veldkornet rapporteer het.

(85) Staats Courant No. 568 ged. 10/3/75 (G.K. No. 1860 ged. 8/3/75).

(86) U.R. 5, U.R.B. ged. 11/10/75, art. 183.

Nieuw Schotland tot aan die Umconto-rivier en met die rivier langs tot aan die Lebombo en met die Lebombo langs tot aan Krokodilrivierspoort.(87)

Maar die uur was daar. Reeds op 27 Desember 1876 het Sir Theophilus Shepstone, die befaamde administrateur van Naturellesake in Natal vir baie jare,(88) afgereis na die Z.A.R. vergesel van 'n aantal offisiere en manskappe uit Natal. Sy doel was om die Z.A.R. te annekseer en deel van die Britse Ryk te maak. Nietemin het hy (nie in alle opregtheid nie), eers onderhandelinge in Pretoria gevoer vir bietjie langer as drie maande.(89) Toe Shepstone egter vir President Burgers van sy voorgenome anneksasieplan verwittig het, het laasgenoemde onmiddellik die Volksraad vir 13 Februarie 1877 byeengeroep. In sy openingsrede het Burgers onomwonde verklaar dat Shepstone gekom het om die Republiek te annekseer tensy die Regering bereid is om sekere veranderings in die Grondwet aan te bring tot sy bevrediging.(90)

---

(87) Staats Courant No. 662 ged. 6/12/76 (G.K. No. 424 ged. 5/12/76). Bell aangestel by U.R.B. ged. 1/11/76, art. 180.

(88) Sullivan, J.R. : The Native Policy of Sir Theophilus Shepstone.

(89) Shepstone se opdrag as Spesiale Kommissaris en die troepe wat op Newcastle saamgetrek is loonstraf enige argument dat die anneksasie afgeweer kon gewees het deur samesprekings of toegewings.

(90) Vgl. J.J. van Heerden, p.193.

SHEPSTONE ONDERBREEK DIE ONTWIKKELING.

Shepstone se koms het die stadige gang van ontwikkeling van Naturelle-administrasie in die Z.A.R. soos dit in die vorige hoofstukke nagegaan is, onderbreek. Die onderbreking was egter ten goede want die ontwikkelingsgang is meteens tot so 'n mate versnel dat 'n paar weke voor die anneksasie-proklamasie op 12 April 1877 gelees is, die Republikeinse vorm van Naturelle-administrasie op gelykwaardige basis was met dié van Kaapland en Natal!

Waar Shepstone op 22 jarige leeftyd in 1839 al diplomatieke agent by die Ndhlambe-stam te Fort Peddie in die Transkei was,[(91)] het Jan de Beer dit eers in 1864 onder die Pedi in Oos-Transvaal geword en waar Transvaal eers in 1876 kommissarisse gekry het, het Natal dit al in 1851 gekry[(92)] - om maar ooglopende voorbeelde te noem.

President Burgers was bona fide toe hy in sy openingsrede voor die Volksraad op 13/2/77 verklaar het dat indien die grondwet tot Shepstone se bevrediging gewysig word, anneksasie vermy kan word.[(93)]

Wysigings vir die grondwet is gevolglik opgestel en is met veel teenkanting[(94)] goedgekeur deur die Volksraad.[(95)]

---

(91) Sullivan, p.23.

(92) Ibid, p.101.

(93) Bijvoegsel tot Staats Courant, 28/2/77 (G.K. No. 548 van 27/2/77).

(94) Van Heerden, p.193. f.

(95) Bijvoegsel tot Staats Courant, 17/3/77. (G.K. No. 569 van 15/3/77.)

'n Belangrike verskil tussen die ou en die nuwe grondwet was dat die verantwoordelike departementshoofde sitting op die Uitvoerende Raad sou hê.

„De Uitvoerende Raad bestaat uit de hoofde der departementen en een lid benoemd door den Volksraad, dié wanneer dit nodig is, optreedt als Vice-President der Republiek alsmede twee non-officeele leden door den Volksraad te benoemen."(96)

„Het algemeen bestuur wordt door den Staatspresident verdeeld in afsonderlijke departementen; aan het hoofd van ieder departement staat een Secretaris van Staat, tevens lid van den Uitvoerende Raad."(97)

„Deze zelfstandige Departementen zijn : Finantiën, Justitie, Zaken der Naturellen, Openbare Werken, Politie-Krijgswezen en Buitenlandsche Zaken."(98)

Hoewel hierdie veranderinge in die grondwet die administratiewe patroon van Naturelle-administrasie (onder andere) op 'n gelykwaardige voet met die patrone in die Engelse gebiede in Suid-Afrika gebring het, skyn dit tog nie in ooreenstemming te wees met die algemene vorderingspatroon soos dit to dusver geskets is nie en om dit as sodanig te aanvaar skyn onlogies te wees.(99) Dit kan eerder aanvaar word as afgedwing hoewel dit

---

(96) Locale Wetten, p.680 : G.K. 569, Hf. I, Afd. I, art. 2.

(97) Locale Wetten, p.681 : G.K. 569, Hf. I, Afd. I, art. 9.

(98) Locale Wetten, p.681 : G.K. 569, Hf. I, Afd. I, art. 10. Vgl. (95)

(99) Vorster (in „Die Engelse administrasie van Transvaal gedurende die Eerste Anneksasie-periode, 1877-81" pp. 3-6) wek die indruk dat die veranderinge wat in die grondwet op 7 Maart 1877 aangebring is, onder normale omstandighede aangebring is en met 'n lekker hart bestempel kan word as die posisie „voor die anneksasie" - kronologies wel, maar niks anders as dit nie.

moeilik val om te bewys.

Eerstens ontstaan die vraag: Waarom sou President Burgers binne nege maande nadat Wet 3 van 1876 wat die nuwe patroon in Naturelle-administrasie daargestel het, verdere veranderinge wou daarstel - en dit op 'n tydstip toe sy ampstermyn omtrent verstryk het?

Tweedens: Hoewel Wet 3 van 1876 voorsiening maak vir 'n amptenaar in Pretoria met die titel „Commissaris van Naturellezaken" (soos in die wet) of „Superintendent van Naturellen" (soos in die instruksies aan onder-kommissarisse genoem), is so 'n amptenaar nie aangestel nie en soos opgemerk sal word, is al die onder-kommissarisse ve verslae aan die Staatsekretaris of die President gerig.

Waarom sou die pos na nege maande verander word tot Sekretaris van Naturellesake? Maar die skepping van 'n pos vir Shepstone se seun, H.C. Shepstone, met 'n tipiese Engelse naam kon 'n motief gewees het want na die skepping van die pos is H.C. Shepstone daarin aangestel vanweë „sy kennis, bekwaamheid en ondervinding" en omdat hy „in aansien by die Naturelle was."(100)

Ten slotte : Indien die veranderinge wat in Maart 1877 aan die grondwet gemaak is nie deur beïnvloeding van Shepstone was nie, waarom is na die Eerste Vryheidsoorlog in Wet 11 van 1881 die titel „Superintendent van Naturellen" in ere herstel en die titel „Sekretaris van Naturellesake" geskrap?

---

(100) Shepstone Papers : Vol. 2, p.652 : Shepstone aan Carnavon, 23/7/77. (By Vorster, p.18).

Dit is nie uitgeslote nie dat Shepstone, misbruik makende van Burgers se begeerte om die onafhanklikheid van Transvaal te behou, hom onder voorwendsel dat dit kan help, beïnvloed het om die Volksraad te lei in die aanname van die toevoegings wat later wel gemaak is en waarvolgens onder andere die amp van Sekretaris van Naturellesake tot stand gekom het nie.

Onmoontlik is dit nie want Shepstone skryf op 6 Maart 1877 aan Lord Carnavon: „Ik had dikwijls gesprekken met den heer Burgers wat betreft den toestand van de Regering en het land, die alle opmerkelijk waren door zijne onomwonden openhartigheid en door de ernstige begeerte die hij toonde om, zooveel mogelijk, de onafhanklijkheid van den Staat te handhaven." (101)

Shepstone het ten spyte van sy onderhandelinge op 12 April 1877 die Zuid-Afrikaansche Republiek geannekseer, (102) sy seun in die pos van Sekretaris van Naturellesake aangestel en ten spyte van al sy kennis en ervaring gevind dat daar nie veel te verandere was aan die nuwe patroon wat President Burgers in 1876 daargestel het nie. (103)

---

(101) Leyds, Dr. W.J. : „De Eerste Annexatie van de Transvaal." p.261.

(102) Sien Locale Wetten, p.691 (G.K. No. 85 van 1877) vir die Anneksasie Proklamasie.

(103) De Vaal, Argiefjaarboek, 1953, I. p.142.

# SLOT

'n Terugblik op die aard van die werksaamhede van diegene wat belas was met die administrasie van Naturellesake in die Z.A.R. - insoverre van administrasie gepraat kan word - laat een hoofgedagte baie pertinent uitstaan, naamlik dat die grootste persentasie van die betrokke persone se verslae inligting bevat het ten opsigte van die interne toestande in bykans al die stamgroepe en die bedoelinge van stamhoofde en voorgenome optrede teen die blanke ingesetenes van die Z.A.R. blootlê. Die ander werksaamhede van die amptenare skyn sekondêr te wees en hiervan was belastinggaarding ongetwyfeld die belangrikste en het die sleutel gevorm waarmee toegang tot die gebied van die Bantoe en toegang tot sy andersins geheime planne verkry is.

Daar is reeds op gewys dat die Republiek wat sy vorm van administrasie aanbetref, 'n goeie twintig na vyf-en-twintig jaar agter was by Natal en Kaapland maar dit moes uiteraard so wees want nie alleen het die Boer hier 'n ongetemde gebied betrek nie, maar sy getalle was klein, die belange van die mense uiteenlopend en hulle geaardheid meer ingestel op selfbehoud as op ontwikkeling. Hierbenewens was hulle nie in dieselfde sin verbonde aan 'n moederland soos Natal en Kaapland (wat altwee in hierdie tydperk van 1840 tot 1877, prakties onder bestuur van Engeland was) nie.

Ontwikkeling moes uit die volk groei en sou uiteraard verband hou met die ervaring van die mense en die algemene landsomstandighede en soos gesien is, is dit presies wat gebeur het in die moeisame groeijare tot 1877. Dat die Boere in Transvaal kennis gedra het van hoe die Engelse in Natal en Kaapland Naturelle administreer het, lei geen twyfel nie - Alleen die benaminge diplomatieke agent en „kaffer-magistraat" dui

genoegsaam daarop. Maar al het hulle nie hierdie voorkennis gehad nie sou hulle dit kon bekom indien hulle dit nodig gehad het.

Die Naturellebeleid en daarmee gepaardgaande, die Naturelle-administrasie van die Engelse, was egter sedert die vroegste jare van die Boere-volk se bestaan iets waarmee hulle nie kon saamstem nie en juis dit wat hulle beweeg en selfs gedwing het om hul tuistes in Kaapland en Natal prys te gee. Dit is dus te begrype dat hulle hulle heil self wou uitwerk in hierdie verband en dit is bekend dat eie ondervinding, as gids, nie met groot haas beweeg nie. Gevolglik is dit te verstane dat teen 1876 die Republiek eers in pas gekom het met ander gebiede in Suid-Afrika wat Naturelle-administrasie aanbetref.

Weliswaar is in 1881 nuwe wetgewing ten opsigte van Naturellesake daargestel en is daar gepoog om vanaf die ontwikkelingspunt wat in 1876 bereik is voort te bou maar die demper is deur die Brit op die Boer geplaas deur artikel 3 van die Pretoria-Konvensie wat op 3 Augustus 1881 in Pretoria onderteken is.(104) Volgens hierdie artikel sou die Volksraad goedkeuring van Haar Britse Majesteit moes kry, deur die Resident, vir alle wetgewing rakende die Naturelle in Transvaal.

In die jare daarna, en selfs na die London-Konvensie van 1884, sou daar nooit weer sprake wees van 'n geïsoleerde en eie, onafhanklike ontwikkeling van Boere-beleid en -administrasie nie. Die ontdekking van goud en diamante in die sewentiger jare het veroorsaak dat die Republiek in die tagtiger en negentiger jare oorstroom is met uitlanders, hoofsaaklik Engelse, wat hul

---

(104) Leyds : De Eerste Annexatie van Transvaal, pp.372-380.

invloed op die karakter van die Republiek en sy burgers uitgeoefen het. Gedurende die jare 1899 tot 1902 is die Boer met magsgweld onderdruk en in die daaropvolgende jare misken en genadeloos aan verbritsing onderwerp en verswelg in 'n groter heterogene Unie van Suid-Afrika.

Na 'n gestadigde terugworsteling tot die eie is die gees van die Boer eers op 16 Desember 1938 gekonsolideer en in die jongste jare het die uitbouing van 'n eie Naturelle-beleid en -administrasie eers weer 'n aanvang geneem.

--oOOOo--

# PERSONEREGISTER

(met uitsondering van Bantoe-persone)

-----------

# REGISTER VAN VERNAAMSTE STAMHOOFDE MET WIE DIE AMPTENARE VAN DIE BOERE REPUBLIEKE TE DOEN GEKRY HET TOT 1877

| Korrekte Naam | Naam op dokument of populêre naam | Bladsy | Etniese groep |
|---|---|---|---|
| - | Baviaan | 63, 64, 126 | N.Sotho |
| Cetshwayo | (Cetsewayo)<br>(Ketchyawa) | 146 | Zulu |
| Davhana | Dabanah )<br>Tabana )<br>Tabaan ) | 64, 105, 106, 135, 154, 172 | Venda |
| Dingane | Dingaan | 20, 21, 99 | Zulu |
| Faku | Faku | 7 | Mpondo |
| Funyufunyu | Stuurman | 48 | - |
| Gasebone | Gassibon | 49, 129 | Tswana |
| Gaseitsiwe | Gatsisibi | 144 | Tswana |
| Hlaniki | Sanieka | 114 | - |
| - | Kapella | 49, 69 | - |
| - | Katse-Katse | 51 | - |
| - | Leceika | 114 | - |
| Lekgolane | Lekjolane | 178 | N.Sotho |
| - | Lepui | 34 | S.Sotho |
| Letelle of Letsie | Letelle of Letsie | 35, 37, 38 | S.Sotho |
| Letwaba | Eland | 56 | Ndebele |
| Lwamondo | Lwamondo | 109,114 | Venda |
| Mabalane | Mabaal | 88 | - |
| Mabhogo | (Mapoch )<br>(Mapog ) | vii, 63, 77, 178, 179 | Ndebele |
| - | (Machem ) | 71 | |
| Madadzhe | Madache | 114 | Venda |
| Madzhie | Katlagter | 64, 78 | Venda |
| Madzivhandila | Machivandella | 109, 114 | Venda |
| - | Magatha | 93 | Tswana |
| - | Maglabotla | 48 | - |
| Magoro | Magor | 109 | Venda |
| - | Maheb | 149 | - |
| Mahura | (Mahoera )<br>(Mahoora ) | 70, 77, 130, 146, 147 | Tswana |
| - | (Makakabula)<br>(Makabula ) | 114, 118 | - |

| | | | |
|---|---|---|---|
| Makhado | Magato | 64, 78, 114, 172, 173 | Venda |
| Makuza | Andries | 79, 169 | - |
| - | Makwati | 145 | - |
| Maleo | (Maleeuw )<br>(Maleuw ) | 79, 91 | N.Sotho |
| Maloka | (Malook )<br>(Maluk ) | 49 | W.Sotho |
| Mamogale | Mamagalie | 63, 146 | Tswana |
| Mangope | Mahopie | 93 | Tswana |
| Mankopane | (Makapan )<br>(Makapaan ) | 91, 146, 169, 170 | Tswana |
| 'Manthatisi | Mantati | 4 | S.Sotho |
| Manukosi | Manekos | 57 | Zulu |
| Mapela | (Mapela )<br>(Matela ) | 63, 64, 93, 145 | - |
| Maraba | Maraba | 145; 172 | N.Sotho |
| Marišane | Marishane | 178, 179 | N.Sotho |
| - | Maraguboes | 78 | |
| - | Mareik | 77 | - |
| - | Mareome | 179 | - |
| Maserumule | (Masliroom )<br>(Massemurale) | 178, 179 | N.Sotho |
| Mashau | Mashau | 109 | Venda |
| Matlaba | (Matylabe )<br>(Machavi ) | 49, 62 | Tswana |
| Matlala | Matala | 63, 69, 70, 78, 145 | N.Sotho |
| Matšhaba | Machawa | | Tswana |
| Mawewe | Mowewa | | - |
| Mbilini | Umbelin | 126 | Swazie |
| Mmalebôhô | (Maleboch )<br>(Malebog ) | 175 | |
| Modjadji | Mayatje | vii, 2, 109, 114, 121 | N.Sotho |
| Mogale | Magalie | 178, 179 | N.Sotho |
| Moilwa | Moiloe | - - | Tswana |
| Molapo | Molapo | 36, 37, 38 | S.Sotho |
| Molema | (Malema )<br>(Malemma ) | 144 | Tswana |
| Moletsane | Molitsane | 33 | Tswana |
| Moletši | Malietzie | 101, 173 | N.Sotho |
| Montshiwa | Montsioa | 144, 146 | Tswana |
| Mopeli | Mopeli(-ri) | 38 | S.Sotho |
| Moroka | Moroka | 6, 33, 39 | Tswana |

| | | | |
|---|---|---|---|
| Moshoeshoe | (Moshesh )<br>(Mosjesh ) | 3, 4, 34,<br>35, 40 | S.Sotho |
| Motlhabane | (Matlabani )<br>(Motlabeni )<br>(Maklawaan ) | - - | Tswana |
| - | Mosonvan | 178 | - |
| Mpande | (Panda )<br>(Paanda ) | 28, 55,<br>146 | Zulu |
| Mphahlele | Passelel | 69 | N.Sotho |
| Mphaphuli | Pafuri | 109, 114 | Venda |
| Mphephu | Mpefu | vii | Venda |
| Mswazi | Umswa(a)s | 48, 78, 91,<br>125, 126,<br>145, 147 | Swazie |
| Mulangaphuma | Langapoema | 114 | Venda |
| Munene | Monene | 65, 114, 155 | Tsonga |
| Muzila | Musila | 65, 110,<br>114, 120,<br>121, 122,<br>123 | Tsonga |
| Mzilikazi | (Silkaats )<br>(Moselkaats )<br>(Mazelekatze ) | 4, 7, 97 | Zulu |
| - | Nicodemus | 63 | Tswana |
| Nthabalala | Tapalala | 109 | Venda |
| Ngqika | Gaika | 96 | Xhosa |
| - | (Paco )<br>(Pankwe ) | 64 | Tswana |
| Posholi | Posuli | 36 | S.Sotho |
| Raikane | Raikane | 63 | Tswana |
| Ramaimane | Rameyman | 80 | Tswana |
| Rambuda | (Ramputa )<br>(Rampoeta ) | 109, 113,<br>114 | Venda |
| Ramokgopa | (Ramakop )<br>(Ramagoep ) | 172 | N.Sotho |
| Rampe of<br>Rampetu | Rampet | 80 | - |
| Ramphelane | Rampielaan | 91 | - |
| Ramuswana | Ramusiaan | 88 | Tswana |
| Rasithuu<br>(Ramabulana) | Rossetoe | 6 | Venda |
| - | Rige | 175 | - |
| Rankuyane | Rinkojale | 80 | Tswana |
| - | Sagoma | 69 | - |
| - | Salampe | 88 | - |
| - | Saul | 71 | - |

--ooOoo--